# DIE

# HALLELUJA

PSALMS, GESANGE EN ANDER LIEDERE
VIR HUIS, DAG- EN SONDAGSKOOL
EN JEUGVERENIGINGS

AGTSTE DRUK

N.G. KERK-UITGEWERS
KAAPSTAD — PRETORIA
1972

## VOORBERIG TOT DIE DERDE (VERBETERDE) UITGAWE

Hierdie musiek-uitgawe van Die Halleluja is wat die getal en volgorde van Psalms, Gesange en liedere betref, onveranderd. Ons kerklike publiek wat eksemplare van die woorde-edisies het, hoef dus nie nuwe boekies te koop nie.

Die boek is verder ook onveranderd in dié sin dat geen enkele melodie wat in die vorige uitgawe verskyn het, weggelaat is nie.

Die boek is egter uitgebrei deur die toevoeging van ou, gewilde melodieë as alternatiewe wysies by 'n aantal liedere. Verder is enkele harmonisasies wat, volgens musiekkenners, onspeelbaar is, deur beproefde, vereenvoudigde harmonisasies vervang. In laasgenoemde gevalle is die wysies egter onveranderd gelaat.

Dit is ons bede en vertroue dat hierdie musiek-uitgawe van Die Halleluja tot groot seën en stigting dwarsdeur Suidelike Afrika gebruik sal word. Ons is daarvan oortuig dat al is daar sommige Halleluja-liedere wat nie in alle opsigte deur almal as hoogstaande beskou word nie, hierdie bundel tog 'n ryke verskeidenheid van Psalms, Gesange en ander geestelike liedere bevat wat van die allerbeste in die wêreld is. Indien musiekkenners op positiewe en simpatieke wyse ons kerklike publiek help om die mooie en goeie in hierdie boek te leer waardeer, sal die geestelike lewe van ons volk oneindig verryk kan word. Mag die Naam van God meer as ooit deur die gebruik van hierdie boek verheerlik word.

„Leer en vermaan mekaar met psalms en lofsange en geestelike liedere, en sing in julle hart met dankbaarheid tot eer van die Here" (Kol. 3 : 16).

J. N. GELDENHUYS
(Publikasiehoof, N.G. Kerk-Uitgewers)

7 November 1959,
Kaapstad.

## VOORWOORD

(By die eerste druk)

Dit het die afgelope jare in ons kerklike geledere begin duidelik word dat die ou Halleluja elemente bevat wat nie by ware Protestantse Godsverering pas nie. Gevolglik het die Kaapse Sinode in 1945 eenparig besluit dat die boek grondig hersien sal word ten opsigte van sy musikale, letterkundige en leerstellige inhoud. Hierin is die medewerking van ons suster-N.G. Kerke gevra en verkry. Die voltooide produk, soos deur die jongste Kaapse Sinode amptelik goedgekeur, is dus die vrug van die arbeid van 'n gesamentlike kerklike kommissie waarop verteenwoordigers van al ons N.G. Kerke gedien het.

Met die amptelike kerklike goedkeuring van die bundel het die hersiene boek tegelykertyd 'n status in ons kerk gekry wat die vorige een nie geniet het nie. Hierdie feit het daarby aan die inhoud van die boek so 'n mate van finaliteit gegee dat dit in die toekoms alleen op sinodale gesag verander sal kan word. En daarmee word selfs die moontlikheid van verdere tekswysiging in die naaste toekoms feitlik uitgeskakel.

Die kommissie het van die standpunt uitgegaan dat die hersiene boek veral in die behoeftes van ons jeug moet voorsien en het by die keuse van liedere, sowel as van Psalms en Gesange, hierdie doel voor oë gehou. Die kommissie koester die vertroue dat die keuse en rangskikking van laasgenoemde in die bundel vir die kind van waarde sal wees, sodat hy nie van ons amptelike kerklied vervreemd sal raak nie.

Terwyl sommige van die liedere wat in die vorige bundel verskyn het, nie in die hersiene teks opgeneem is nie, is die nuwe bundel aanmerklik uitgebrei deur opname van goedgekeurde liedere uit ander bronne. Ook is daar voorsiening gemaak vir 'n aantal uitgesoekte koorstukke wat seker in 'n gevoelde behoefte sal voorsien.

Die kommissie wil sy innige dank betuig aan almal wat aan die nuwe bundel meegewerk het en wil met diepe leedwese melding

maak van die onverwagte heengaan van prof. P. K. de Villiers wat 'n hele aantal van die nuwe melodieë voorsien het.

Met die bede dat hierdie nuwe bundel mag bydra tot die verryking van ons volk se geestelike lewe, tot verbetering van ons gewyde sang en tot verheerliking van God,


P. F. GREYLING (VOORS.)
Z. B. LOOTS
J. J. K. VAN DER MERWE
J. R. HOLZAPFEL
D. P. HAMMANN
A. D. SCHUTTE
S. DE VILLIERS
P. K. DE VILLIERS
A. C. VAN VELDEN
G. CILLIÉ, JR.
H. O. VIVIERS
B. J. K. ANDERSSEN
A. D. RAATS
J. J. RABIE
E. E. VAN ROOYEN
D. WIUM
P. J. LOOTS (SCRIBA)


Kaapstad, 1949.

## VOORWOORD NAMENS DIE MUSIEK-SUBKOMMISSIE

(By die eerste druk)

Die Kaapse Sinode van 1945 het dit aan sy kommissie vir Kerkmusiek en Sang opgedra om die bestaande Nuwe Halleluja baie deeglik te ondersoek en te keur. By die eerste vergadering van hierdie breë kommissie is 'n musiek-subkommissie aangestel om die musiek van die Nuwe Halleluja te toets en toe te sien dat alle melodieë wat nie aan die eise van die ware kerklied voldoen nie, geweer sal word uit die bundel wat saamgestel sou word om die plek van die Nuwe Halleluja in te neem. Die subkommissie het sy taak ernstig opgeneem en by die breë kommissie aanbeveel dat sowat 200 van die melodieë in die Nuwe Halleluja afgekeur word.

Toe hierdie rapport voor die breë kommissie gedien het, was daar groot meningsverskil onder die lede, aangesien baie gereken het dat daardie aanbeveling te drasties was. Daar is toe besluit om die genoemde 200 melodieë een vir een te laat voorspeel en bespreek in die breë kommissie en om met meerderheid van stemme te laat besluit watter van hulle behou of verwerp sou word. Aan die een kant is gewys op die swak gehalte en die minderwaardigheid van so baie melodieë van die Nuwe Halleluja. Daarteenoor is aangevoer dat die melodieë ingeburger geraak het by ons en baie gelief is by baie lede van ons kerk. Die resultaat was dat die breë kommissie ongeveer 100 van genoemde 200 melodieë verwerp het. Aangesien die woorde van die oorgrote meerderheid van hulle vir die nuwe bundel behoue moes bly, is hulle voorsien van oorspronklike melodieë van die hand van drie lede van die musiek-subkommissie, te wete wyle prof. P. K. de Villiers, mnr. A. C. van Velden en ds. W. E. H. Söhnge. Hierdie drie here het waardevolle dienste gelewer in hierdie en in verdere verband.

Wat die gehalte van sy melodieë betref, is die Halleluja wat tans vir ons kerklike publiek aangebied word, 'n kompromis-bundel. Baie sal treur oor melodieë wat vir hul dierbaar is en wat nie daarin opgeneem is nie, terwyl ander teleurgesteld sal wees oor melodieë van 'n swak gehalte wat wel daarin toegelaat is. Die Halleluja is egter aangevul o.a. deur 'n aantal klassieke liedere van hoë gehalte uit Duitse en Engelse bronne.

Met die oog op groter welluidendheid en die verwydering van steurende elemente, is die harmonisasie van baie liedere van die Nuwe Halleluja deur prof. P. K. de Villiers en ds. W. E. H. Söhnge verbeter.

In verband met die harmonisasie van die Psalms en Gesange wat in die Halleluja verskyn, is die gewaardeerde hulp verkry van mnre. J. J. Enslin en J. D. Malan, prof. D. J. Roode en mnr. M. C. Roode. Aan ondergetekende is dit deur die breë kommissie opgedra om enige van die ou Psalm-melodieë wat òf betreklik onbekend is òf wat by meer as een lied verskyn, met kort en lang note aan te gee.

Die Halleluja bevat meer Kersliedere as sy voorgangers en ook heelwat meer koorstukke.

G. G. Cillié, jr.
(Namens die Musiek-subkommissie)

---

# INHOUD

**Let Wel: 'n Volledige alfabetiese lys van al die nommers verskyn agterin.**

**Ook verskyn daar 'n lys met die nommers van Psalms en Gesange wat in hierdie bundel opgeneem is.**

---

## KOPIEREG-ERKENNINGSLYS

Cousin, wyle mev. A. R. (per H. H. Auld en McDonald): No. 332 (woorde).
Church Missionary Society: No. 155 (woorde).
Die Christen-Studentevereniging: No. 247 (woorde).
Dixon, mev. H. C. A.: Nos. 164, 202 (woorde).
De Vere, mev. I.: No. 207 (woorde).
Die Gereformeerde Kerk van S.A.: Psalms (woorde).
Heilsleër (Musiekraad): No. 504.
Horder: Eksekuteurs van wyle eerw. W. Garret: Nos. 12 (woorde en musiek) en 262 (musiek).
Hateley, mej. A. E.: No. 241 (woorde).
Jeffreys, mev. R. E.: No. 442 (woorde).
Lewis, eerw. H. L.: No. 13 (woorde).
Longmans Green en Kie.: Nos. 60 (musiek), 143 (woorde).
Marshall, Morgan en Scott: Nos. 181, 338.
Mowbray, A. R. en Kie., Bpk.: Nos. 44, 46, 528, 529.
Mill, mev. M. E.: No. 134 (woorde).
Novello en Kie.: Nos. 34, 116, 243, 248, 284, 333, 359, 377, 408.
Oxford Univ. Press: Nos. 104 (woorde), 192, 299, 453, 457 (musiek).
Oakeley, mej. E. F.: No. 137 (musiek).
Pickering en Inglis: No. 361 (musiek).
Schirmer Music Co.: No. 47.
S.P.C.K.: No. 436.
Schott en Kie., Bepk.: No. 531.

Die Uitgewers betuig hiermee sy opregte dank aan bogenoemde persone en firmas vir hul vriendelike toestemming dat genoemde liedere in hierdie bundel opgeneem mag word. Die Uitgewers het alles in sy vermoë probeer doen om die eienaars van kopiereg op te spoor. Indien daar egter tog nog 'n persoon of 'n firma is wat kopiereg op een of ander van die liedere het en die Uitgewers die feit oor die hoof gesien het, sal die Uitgewers dit waardeer indien hulle daarvan in kennis gestel sal word, sodat in die volgende edisie van die bundel die nodige erkenning geplaas kan word.

# I.—DIE HEILIGE DRIE-EENHEID

## 1.—Halleluja, lof sy die Heer

*Gesang 1 (Mel. PSALM 149)* P. HUET

1. Hal - le - lu - ja, lof sy die Heer; Aan - bid die Va-der, gee Hom eer,
2. Hal - le - lu - ja, die Seun sy lof, Ge - daal van - uit die he - mel - hof
3. Hal - le - lu - ja, die Gees sy eer! Soos in sy tem-pel daal Hy neer

1. Die bron - van al - le din - ge! Roem im - mer sy barm - har - tig - heid,
2. Tot heil van doe - me - lin - ge! Vir son-daars het Hy eens ge - sterf,
3. In Chris - tus vol - ge - lin - ge, Hy wat ons troos en leer en lei,

1. Sy wys-heid, mag en ma - jes - teit — Sing lof, o ster - we - lin - ge!
2. Die le - we deur sy dood ver - werf — Sing lof, o ster - we - lin - ge!
3. En vir die he - mel voor - be - rei — Sing lof, o ster - we - lin - ge!

4. U, Vader, Seun en Gees, sy prys!
Ons sing U lof op eng'lewys
met al die hemelinge.
Heer, drie maal heilig, U sy eer
en roem, daar U as God regeer —
sing lof, o sterwelinge!

# 2.—Die hoë God alleen sy eer!

*Gesang 2 (Mel. PSALM 36)* M. GREITER (?)
STRAATSBURG

1. Hy skenk ons sy be - sker - ming. Sing dan die ho - ë God ter eer,
2. o Wys-heid, nooit vol - son - ge! Die groot heel - al lof - sing u Naam;
3. Lof - sin - gend in u wo - ning! Eens word die eer U toe - ge - bring,

1. Aan - bid Hom, buig u dan-kend neer—Loof God, loof sy ont - fer - ming!
2. Ook ons, o Va - der, loof U saam Met sta - me - len - de ton - ge.
3. U mag en heer-skap - py be - sing As hoog - ste, een-ge Ko - ning.

4. Die Heil'ge Gees sy eer en prys!
Hy skenk deur godd'like‿onderwys
ons sy onfeilb're leiding.
Hy, van ons erfenis die pand,
verleen ons deur sy eie hand
die ware voorbereiding.
O Gees van God, bestuur ons hart,
versterk, vertroos ons siel in smart,
skenk moed en krag in lyding!
So sal ons, na volbragte stryd,
eens smaak volmaakte saligheid
en ewige verblyding.

5. Bring aarde‿en hemel, bring u Heer
met heilig, heilig, heilig, eer —
besing die Hemelkoning!
Hy was en is en sal weer kom:
dan word die aard' sy heiligdom,
dan is by ons sy woning.

---

(Vervolg van volgende bladsy)

5. O versag die vrees, die smarte,
en is hier ons krag te klein,
skep U self ons reine harte —
U is rein, en maak ook rein.
Was ons diep onrein gemoed,
was dit rein in Jesus bloed!
Skenk aan hart en rede beide
deur u goeie Gees geleide!

6. Heil'ge God, maak ons in deugde
aan u godd'lik' beeld gelyk;
laat dit wees ons hoogste vreugde
om die sonde te ontwyk —
tot ons eens u troon omring
en as vrygekogtes sing,
met die serafs, U ter ere:
Heilig, heilig, heilig, Here!

# 3.—Heil'ge God, voor wie steeds waarheid

*Gesang 11 (Mel. PSALM 42)* L. BOURGEOIS

1. Heil' - ge God, voor wie steeds waar heid, Rein-heid van ons har - te geld;
2. Hei - lig is, o God, u we - se, Rei - ner as die son - ne - lig;
3. Kan U ooit be - min, o Va - der, Wat nie hei - lig is en rein?
4. Wat ge - vorm is deur u den - ke, Dit is hei - lig, rein en goed;

1. Uit U straal daar lou - ter klaar-heid, Soos van son-ne on - ge - teld.
2. Eng' - le selfs in heil' - ge vre - se Dek voor U die aan - ge - sig.
3. Hoe sou ons tot U dan na - der, Hoe reg - ver-dig ons ook skyn?
4. Wat ont - staan het op u wen - ke, Dit is hei - lig, rein en goed.

1. Laat u hei - lig - heid, o Heer, On - se har - te meer en meer
2. Ons is nie - tig, on - rein stof, On - be-kwaam, Heer, tot u lof;
3. Neem ons, ar - me son-daars, aan Op die don - ker le-wens - baan;
4. Ons ver - stand is swak en klein, En ons wil is diep on - rein;

1. Tog be - straal in me - de - do - ë En ons hei - lig in u o - ë!
2. Vol van vlek - ke, vol van son - de, Bly ons tot ons laas - te ston - de.
3. In ons - self is geen ver - mo - ë Tot wat goed is in u o - ë.
4. In ons hart, so diep ver - lo - re, Word steeds smart en vrees ge - bo - re.

(Vervolg op vorige bladsy)

# 4.—God van liefde en van gena

P. K. DE VILLIERS

1. God van lief - de‿en van ge - na, Slaan ons uit die he - mel ga,
2. U, o Skep - per, loof ons bly, In ons leed is U na - by;
3. U, Ver - los - ser, loof ons bly Vir die le - we, kost' - lik, vry!
4. Heil' - ge Gees, ons loof U bly Vir ge - na - de ryk en vry,

1. Wyl ons dank-baar op-waarts sien, U ook met ons lied' - re dien!
2. Deur u krag is ons ge-maak; Deur u sorg word ons be - waak.
3. Om u kruis- en mar - tel-dood Maak ons kin - der - lied U groot.
4. Vir ver - teed - ring van ons hart, Vir u troos in nood en smart!

1. In u Naam is ons ver - gaar, Deur u goed-heid nog ge - spaar —
2. U gee ons u ei - e Seun En u Gees tot troos en steun —
3. Al is ons ook nie - tig stof, Nog - tans sing ons, Heer, u lof —
4. Deur u dier-baar god - lik' Woord Lei U na die he - mel - oord —

1. God van lief - de‿en van ge - na, Slaan ons uit die he - mel ga!
2. God van lief - de‿en van ge - na, Slaan ons uit die he - mel ga!
3. God van lief - de‿en van ge - na, Slaan ons uit die he - mel ga!
4. God van lief - de‿en van ge - na, Slaan ons uit die he - mel ga!

# 5.—Heilig, heilig, heilig, Here God almagtig

R. HEBER *NICAEA* J. B. DYKES

1. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, He - re God al - mag - tig —
2. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, sa - li - ges daar - bo - we
3. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, He - re God al - mag - tig —

1. Heer - lik - heid, aan - bid-ding, e - re word U aan - ge - bied!
2. Werp voor U hul gou - e kro - ne, Va - der, Seun en Gees!
3. Al u werk in he - mel en op aar - de sal U eer!

1. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, lief - de - ryk en mag - tig —
2. Ge - rubs buig en se - rafs, waar hul U daar lo - we —
3. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, lief - de - ryk en mag - tig —

1. U, God drie - e - nig, wy ons tans ons lied!
2. U was en is en sal vir e - wig wees!
3. Drie - e - nig' God, aan - bidd' - lik Skep - pings - heer.

# 6.—Loof, loof Jehowa, God almagtig, heilig!

Lady M. M. Campbell — *AUCHINCAIRN* — J. K. Scott

1. Loof, loof Je - ho - wa, God al - mag - tig, hei - lig!
2. Loof, loof Je - ho - wa, Hom wat so ge - dul - dig
3. Loof, loof Je - ho - wa, bron van lig en le - we,
4. Loof, loof Je - ho - wa, God die Heer ver - he - we —

1. Hy troos ver - moei - des, gee aan swak - kes krag.
2. Sy trou en teer - heid steeds sy volk be - toon!
3. Van ry - ke ga - wes en van heil - ge - not.
4. Hom wat sy Seun ons skenk, o saal - ge lot!

1. Loof Hom, Hy lei die ne - de - ri - ges vei - lig
2. Loof Hom, want Hy ver - geef ons me - nig - vul - dig,
3. Hy skenk ons vre - de, het ons skuld ver - ge - we;
4. Loof ook die Seun, sy dood bring ons die le - we;

1. En Hy be - klee sy volk met heil en mag!
2. Noem ons sy kin - ders en wil in ons woon!
3. So juig en roem ons in ons eew - ge lot.
4. Loof, loof die Gees, loof die drie-een - ge God!

# II.—GOD, DIE VADER

## (a) HEERSKAPPY VAN GOD

## 7.—Die Heer regeer

*PSALM 93* M. PIERRE

1. Die Heer re - geer. Die kleed van heer - lik - heid Wat Hom om-
2. U troon, o Heer, het e - wig vas - ge - staan, U is die
3. Maar oor hul, in die hoog - te, sit die Heer, Ge - wel - di -
4. Al u ge - tui' - nis, Heer, is gans ge - trou, Be - lof - te -

1. straal, is en - kel ma - jes - teit. En deur sy krag, wat en - kel
2. Heer van e - wig - heid af aan. Ri - vier en meer het woe - dend
3. ger as vloed van storm en meer, Ge - wel - di - ger as gol - we
4. woord sal U vir al - tyd hou. U tem - pel sal, wat ook om

1. tri - om - feer, Hou al - les stand, dit wan - kel nim - mer - meer.
2. op - ge - bruis, Hul hoog ge - hef, ge - klots met groot ge - druis.
3. van die see As Hy van bo sy storm - be - ve - le gee.
4. ons ver - gaan, Net soos u trou, on - skend-baar bly be - staan.

**Vervolg van volgende bladsy)**

Maar Sions burg die hoor,
Met Juda's dogterkoor,
en jubel van verblyding,
wanneer die oordeelstyding
oor Juda's berge kom.
Dan swyg die vyand stom,
want God, die hoogste Heer,
Hy sit en — triomfeer
oor lae godedom.

6. Beminnaars van die Heer,
haat wat sy Naam onteer,
en wandel in sy weë.
Hy is sy volk geneë
en sal in doodsgevaar
sy gunsgenoot bewaar;
Hy red hom van die hand
wat dreig van alle kant,
van die geweldenaar.

7. Gods vriend'like‿aangesig
straal vrolikheid en lig
deur duisternis en smarte
vir alle‿opregte harte.
Regverdiges, wees bly!
En sing 'n lied daarby!
Verheug u in die Heer!
Lofsing sy Naam tot eer,
Hy's hoog en heilig, Hy!

# 8.—God heers as hoogste Heer

*PSALM 97* MAÎTRE PIERRE

1. God heers as hoog - ste Heer: Die aar - de moet Hom eer,
2. 'n Vlam van vuur - ge - rig Wat voor sy aan - ge - sig
3. Wan - neer die on - weers - vuur Wat God het uit - ge - stuur,
4. Be - skaamd word al - le siel' Wat voor die beel - de kniel,

1. En juig, saam met die stran - de Van af - ge - le - ë lan - de.
2. Ont - brand aan al - le sy - e, Ver - teer sy teen-par - ty - e.
3. Daar - heen storm, smelt die trot - se Ge - berg-tes met hul rot - se.
4. Met lof - woord en ge - be - de Ge - rig tot nie - tig - he - de.

1. Daar's wol - ke - don-ker - heid Rond - om sy ma - jes - teit; Sy ryks-troon
2. Sy sker-pe blik-sem - speer Skiet op die aar - de neer En straal na
3. 'n Gan-se he-mel - veld, Van skok en skrik ont - steld, Het Gods ge -
4. Hoog bo hul sit die Heer; Hy's God, en nie-mand meer! Hul buig hul,

1. is ge - stig Op oor - deel en ge - rig En op ge - reg - tig - heid.
2. al - le kant; Die aard - ryk sien die brand En sid - der vir die weer.
3. reg - tig - heid, Sy eer en ma - jes - teit Aan al - le volk' ge - meld.
4. diep en stom, Die gan - se go - de - dom, Voor God se groot-heid neer.

(Vervolg op vorige bladsy)

# 9.—Die Heer is God, 'n eenge Heer

*GESANG 10 (Mel. Ps. 36)* M. GREITER STRAATSBURG

1. Die Heer is God, 'n een - ge Heer; Die Heer is God, en nie-mand meer.
2. Stuur God ons sy be - vry-dings-woord Bring dan, o heem-le, wol - ke voort,
3. Wee hom wat met sy Ma - ker twis, Wat, waar hy net 'n pot-skerf is,

1. Er - ken dit, al - le vol - ke, Van waar die son - lig smô-rens blink
2. Waar - uit soos re - ën - stra - le Ge - reg - tig - heid van uit-koms sing,
3. Gods weg met hom ge - wraak het! 'n Er - de - werk, 'n nie - tig - heid,

1. Tot waar dit in die pur - per sink Van sag-deur - glans - de wol - ke.
2. En ons die bly - e bood-skap bring Van skoon-ste se - ë - pra - le.
3. Kan dit sy Ma - ker ooit ver - wyt Dat Hy hom so ge - maak het?

1. Die Heer is God, want Hy for - meer Die dag en nag wat wend en keer
2. Dan sal die aar-de'uit vrug-b're kluit Die heil en vre - de uit laat spruit—
3. Maar nee, ons buig oot - moe - dig neer; Ons wil die ho - ë han - de eer

1. Na sy ver - or-de - nin - ge. Hy bring die heil en on-heil voort,
2. Geen on-heil is daar meer nie! Die reg sal uit die aar-de breek,
3. Wat ons só toe-be - rei het, Ons in dié han-de al-tyd stel;

1. Hul luis-ter na sy al-mags-woord—Die Heer doen al dié din - ge.
2. Want God die Heer het dit ge-spreek, En nie-mand kan dit keer nie.
3. As kin-ders, Heer, die werk ver - tel, Waar-deur U ons ver - bly het.

# 10.—Rus, my siel, jou God is Koning

*GESANG 22*

1. Rus, my siel, jou God is Ko-ning, O-ral voer Hy heer-skap - py;
2. Ie-der woel hier om ver - an-d'ring, En be - treur dit dag na dag;
3. Rus, my siel, jou God is Ko-ning, Wees te - vre-de met jou lot;

1. Al-les wis - sel op sy wen - ke, On-ver - an - der - lik is Hy.
2. Wens te - rug wat hy ge - sien het, Hun-ker na wat hy ver - wag.
3. Kyk hoe al - les hier ver - an - der, En ver-lang al - leen na God.

# 11.—Hy is Koning

A. C. van Velden

1. Hy is Ko-ning, Hy is Ko-ning! El-ke af-god moet nou heen!
2. Hy is Ko-ning, Hy is Ko-ning! Al-le twy-fel moet nou heen!
3. Hy is Ko-ning, Hy is Ko-ning! Maar dit het sy bloed ge - kos;
4. Hy is Ko-ning, Hy is Ko-ning! Weg dan klag-tes, weg dan vrees!

1. Hy voer heer-skap - py oor al - les, Nie-mand an - ders, Hy al - leen.
2. Want my hart moet on - ver - deeld wees, Ei - en- dom van God al - leen.
3. Nou bring ek my - self ten of - fer Aan Hom wat my siel ver - los.
4. Want waar Je - sus heers as Ko-ning, Mag geen smart of droef-heid wees.

## 11.—HY IS KONING *(Ou Wysie)*

1. Hy is Ko - ning, Hy is Ko - ning! El - ke af - god moet nou heen!
2. Hy is Ko - ning, Hy is Ko - ning! Al - le twy - fel moet nou heen!
3. Hy is Ko - ning, Hy is Ko - ning! Maar dit het sy bloed ge - kos;
4. Hy is Ko - ning, Hy is Ko - ning! Weg dan klag - tes, weg dan vrees!

1. Hy voer heer - skap - py oor al - les, Nie-mand an - ders, Hy al - leen.
2. Want my hart moet on - ver-deeld wees, Ei - en-dom van God al - leen.
3. Nou bring ek my - self ten of - fer Aan Hom wat my siel ver - los.
4. Want waar Je - sus heers as Ko - ning, Mag geen smart of droef-heid wees.

# 12.—Heer op die Hemeltroon, so ver

H. P. SMITH

1. Heer op die he - mel - troon, so ver, U word ge-
2. Glans uit die hoog - te wat nog straal, Waar ie - der
3. Son van ons le - we, U al - leen, Dryf ook die
4. o Bron van waar - heid, maak my vry, Ver - vul my

1. roem deur son en ster! Tog hoor U ook my
2. aard - se skyn - sel faal; Ster van ons hoop, u
3. son - de - ne - wels heen; En waar u le - wen-
4. siel, en woon in my! Dat ek niks an - ders

1. swak - ke lof, Ek buig voor U, Heer, in die stof.
2. lig, so sag, Ver - troos die siel in don - ker nag.
3. stra - le kom, Bloei heer - lik me - nig' lief - de - blom.
4. meer be - geer, Dan dat ek U in waar - heid eer!

# 13.—Heer van lig, voor wie in luister

FELIX MENDELSSOHN

1. Heer van lig, voor wie in luis - ter Al - le ster - re'en son - ne wyk,
2. Laat die we - ten - skap en ken - nis Nee - drig aan u voe - te buig;
3. Laat die stem van smeek - ge - be - de Nooit be - dags of snags ver - stom;

1. Maak ons meer u me - de - wer - kers In u eew - ge ko - nink - ryk!
2. Hei - lig deur u liefd' die y - wer, Wat van ons tri - omf ge - tuig.
3. So sal deur die kruis van Je - sus Volk' - re aan sy voe - te kom.

1. Maak u wil ons harts - ver - lan - ge In die krag wat Je - sus bied:
2. Bring die na - sies uit die ska - du, Om u son - lig te ge - niet:
3. Wil dié lief - de wat die ken - nis Ver oor - tref, oor hul ge - bied:

1. Va - der, laat soos in die he - mel Ook op aard' u wil ge - skied!
2. Va - der, laat soos in die he - mel Ook op aard' u wil ge - skied!
3. Va - der, laat soos in die he - mel Ook op aard' u wil ge - skied!

## (b) VOORSIENIGHEID VAN GOD

# 14.—God is my lig, my heil

*PSALM 27* LOUIS BOURGEOIS

1. God is my lig, my heil: ek sal nie vrees nie; Hy is
2. Al bou 'n le - ër om my heen sy wal - le Om my
3. In tyd van on - spoed is U my be - vry - der; U berg
4. My hart sê my, om - ring deur don - ker - he - de; „o Soek

1. die Heer wat hulp ver - skaf in nood; My le - wens - krag, 'k hoef nie ver-
2. te vang, al - reeds ten dood ge - wy; Al kom 'n oor - log met sy
3. my in die skuil-plek van u tent. Hoog, op 'n rots, staan ek bo
4. die Heer, die bron van lig en krag." Ek soek u aan - ge - sig in

1. vaard te wees nie, Want by die Heer is uit - koms teen die dood.
2. dui-send - tal - le, Ek sal nie vrees; op God ver - laat ek my.
3. my be - stry - der, U het my pad deur diep - tes heen ge - wend.
4. my ge - be - de; Ver - berg dit nie wan - neer ek op U wag.

1. As ben - des my om - ring, 'n wil - de hoop In woes - te
2. Een ding, dit het ek al - ler - mees be - geer: Om in u
3. Dus bring ek U my of - fers van ge - klank, En sing, o
4. Wys tog u kneg nie af, dat ek, o Heer, Die glans van

1. vaart op my kom aan - ge - loop, Dan strui - kel hul - le wat my
2. huis so - lank ek leef, o Heer, Te woon, en daar in stil - heid
3. Heer, u Naam 'n psalm van dank. O Hoor my stem wan - neer ek
4. u ge - na - de nooit ont - beer. U is my hulp, die God van

1. vlees wou eet, En stort ter - neer om - dat hul God ver - geet.
2. wag te hou, Te peins waar ek u lief - lik - heid aan - skou.
3. tot U skrei, Wees my ge - na - dig tog en ant - woord my!
4. heil op wie Ek vas ver - trou—be - geef, ver - laat my nie!

5. Verlate 's ek van vader en van moeder;
tog weet ek dit: die Here neem my aan.
U is, o Heer, my Vader en Behoeder,
wat my wil leer om op u weg te gaan.
Wil my dan langs die regte paaie voer,
omdat verspieders op my gange loer.
Verlos my van 'n wrede teenparty,
en wil my van die valse tong bevry.

6. As ek op aard, deur soveel smart omgewe,
omring deur droefenis en dood en rou,
nie meer sou glo dat ek in hierdie lewe
die goeie van Gods hand nog sal aanskou —
dan het ek lankal in my druk versmag.
Wees sterk, my siel, wees altyd sterk en wag!
Die Heer sal hoor en op jou roepstem merk,
Hy sal jou weer met nuwe krag versterk.

# 15.—Die boosheid van die bose man

*PSALM 36* M. GREITER (?) STRAATSBURG

1. Die boos - heid van die bo - se man—My diep - ste hart ge - tuig daar-van:
2. U goed - heid, Heer, is he - mel-hoog; U waar-heid tot die wol - ke-boog;
3. Van al wat leef, is U die bron; Van al - le lig, die eew - ge son

1. „Gods vrees is uit sy o - ë." Hy vlei hom-self, in kwaad ver-styf,
2. U reg sal nooit be - ge - we, Maar staan soos ber - ge, vas van voet;
3. Wat af - straal in ons o - ë. Heer, laat u reg en goed-heid wees

1. Dat God sy sno - de wan - be - dryf Vir al - tyd sal ge - do - ë.
2. U oor - deel is 'n die - pe vloed; U sorg vir al wat le - we.
3. Oor wie op - reg U ken en vrees En steun op u ver - mo - ë;

1. Be-drog en on - reg is sy woord. Hy gaan in sy on-wys-heid voort
2. Hoe kost' - lik is u guns, o God! Hoe vlug die men - se-kin-ders tot
3. Laat trot - se voet my nooit ver - trap, Nòg bo - se hand in bal-ling - skap

1. En vrees geen bo - se han - del. Hy maak by nag sy plan - ne reg,
2. U vleu - els vir be - sker - ming! Hul smaak die vet - te van u huis;
3. My dwing om rond te swer - we! Daar val die wer - kers van die kwaad

1. En kom dan op die son - daars-weg Om in sy kwaad te wan - del.
2. U laaf hul uit 'n stroom wat bruis Uit diep - tes van ont - fer - ming.
3. Vir al - tyd in 'n jam - mer-staat Waar-in hul magt'-loos ster - we.

# 16.—Voorwaar, God is vir Isr'el goed

*PSALM 73*

L. BOURGEOIS
(Vierstemmig van J. D. Malan)

1. Voor - waar, God is vir Is-r'el goed, Vir wie op - reg is van ge-moed.
2. Ek het ge-peins, diep in my hart In le - wens-raai - sels lank ver-ward,
3. Net soos 'n snoer van e - del-steen Swaai trots-heid om hul nek - ke heen;

1. Gods weg kan nooit só don-ker wees nie, Dat Hy nie sorg vir wie Hom vrees nie.
2. Toe'k moes aan-skou met le - de o - ë Hoe boos-aards aan-groei in ver - mo - ë.
3. En hul ge - weld en gru-wel-da - de Be - dek hul lyf soos praal-ge - wa - de.

1. Maar ag, hoe-wel my siel dit weet, Tog het my voet haas in my leed
2. Hul is ge-sond en le - we lank, Maar an - der word van kwel-lings krank;
3. Hul o - ë puil van vet na voor, In - beel-dings van hul hart loop oor.

1. Ge - wan -kel, en dit was vir my So don-ker dat my voet wou gly.
2. Op hul - le rus geen on - ge - luk, Maar an-der slyt hul le-we in druk.
3. Hul spot, ver-druk, en in hul oog Is nét hul - self, geen an - der hoog.

4. Hul spot, en van hul spotterny
raak ook die hemel self nie vry,
terwyl hul tong op aarde wandel
en grootspraak voeg by bose handel
Daarom draai sondaars na hul heen
met hul in misdaad lotgemeen,
en roem: Sou óns die Heer moet vrees?
Sou daar by Hom dan kennis wees?

5. Die trotsaards leef gerus en bly,
in rykdom, onbesorg en vry.
Vergeefs dat ek so opgepas het,
my hande‿in onskuld rein gewas het!
Dit help my nie: ek word geslaan,
die plae‿oorstroom my, af en aan;
en nooit was daar 'n môre of
my klaagsang kry weer nuwe stof.

6. Maar nee, al wil my hart ook breek,
my mond mag só oor God nie spreek:
dan sou 'k verraai wie ek bemin het,
Gods volk met wie 'k die stryd begin het.
Nogtans het ek weer nagedink,
weer in dié raaisel ingesink,
maar 't was net moeite in my oog,
vir my bevatting gans te hoog.

7. Maar nóu, hoe anders is dit my!
Gods heiligdomme ingelei,
straal my 'n ander ligglans teë;
ek sien hul end . . . dis gladde weë
waarop die Heer die voet laat gaan
van boosaards wat Hom trots weerstaan.
Hul wankel al om neer te stort —
'n bouwerk wat 'n puinhoop word.

8. Hoe swak en onvas dat hul staan!
Hoe gou dat hul te gronde gaan!
Hoe nietig is hul weelde‿en vrede!
Hoe huiwer skrik deur al hul lede!
As U, o Heer, die vonnis stryk,
dan moet hul soos 'n droombeeld wyk
wat, in die slaap wel skoon van skyn,
by die ontwaking plots verdwyn.

9. Hoe voel ek nou my sondesmart!
Toe ek, verbitterd in my hart,
in eie warnet ingewikkel,
diep in my niere was geprikkel,
was ek voor U, o wyse God,
in al my woorde dwaas, 'n sot.
Ek was, vir alle wysheid sku,
net soos 'n domme dier by U.

10. Nogtans sal 'k altyd by U bly:
niks sal my van u liefde skei —
U wat my regterhand gevat het,
vir wie 'k van harte liefgehad het.
U sal my voortlei deur u raad,
o God, my Hulp, my Toeverlaat:
en ná die dag van aardse stryd,
my opneem in u heerlikheid.

11. Wie het ek in die hemel, Heer —
wie kan ek newens U begeer?
Wat het ek waar my hart, onrustig,
hom op die aarde‿in kan verlustig?
Beswyk dan ooit in bitter smart
of bange nood my vlees en hart,
dan sal U wees vir my gemoed
my rots, my deel, my eewge goed.

12. Wie ver van U sy weg wil gaan,
stap op 'n donker afgrond aan.
U roei hul uit wat U gesmaad het,
in troueloosheid U verlaat het.
Maar dis my goed, my saalge lot,
as ek naby is by my God.
Ek het my hoop op God gestel
om al sy werke te vertel.

# 17.—Loof God, omdat Hy Goed is

*PSALM 107* JOHS. DE HEER

1. Loof God, om - dat Hy goed is, En goed is son - der end!
2. In woes - te - ny ver - lo - re, Was daar vir hul geen pad
3. Hy het hul mat - te skre - de Ge - lei op reg - te baan

1. Meld dit, al wie be - hoed is, Ver - los is uit el - lend';
2. Wat hul langs reg - te spo - re Kon heen - lei na 'n stad.
3. Om tot be - woon - de ste - de Met blyd - skap in te gaan.

1. Wat God uit el - ke land In vry - heid weer her - stel het,
2. Ge - brek aan drank en brood Sou hul - le laat ver - smag het,
3. Laat hul Hom dank be - wys Vir red - ding wat so soet is,

1. Vry van die sla - we - band, Waar - mee hul hom ge - knel het.
2. As God nie in hul nood Op hul ge - roep ge - ag het.
3. Hom voor die men - se prys, Om - dat Hy groot en goed is.

4. Hy het hul matte skrede
gelei op regte baan
om tot bewoonde stede
met blydskap in te gaan;
met kostelike goed
het Hy hul begenadig,
met brood hul daar gevoed
met water hul versadig.

5. Hul wat al lank gekwel was
in eindelose nag,
in ysters vasgeknel was,
gevange en ontkrag,
omdat hul, dwars van sin,
die Heer se raad verag het,
wat diep die kerker in,
geen redding meer verwag het —

6. By hul was angs, verfloudheid;
maar hul geroep het God
verhoor in die benoudheid,
met wending van hul lot.
Bo hul het saamgedring
'n nag van kerkerduister —
*Hy* het hul uitgebring,
bevryd van klem en kluister.

7. Die koper-kerkerdeur het
gewaggel voor Gods mag
wat ysters weggebeur het,
verbreek het met een slag.
Laat hul Hom dank bewys
vir redding wat so soet is,
Hom voor die mense prys,
omdat Hy groot en goed is.

8. Wie dwaas en ongebonde
geleef het, tref die straf;
gevang deur eie sonde,
mat plaag op plaag hul af
sodat hul die genot
van alle spys versaak het,
in sware lewenslot
die doodspoort al genaak het.

9. Angs was daar by verfloudheid,
maar hul geroep het God
verhoor in die benoudheid,
met wending van hul lot.
Hy het sy woord gestuur
wat siekte‿en kwaal genees het,
'n engel in die uur
toe hul die dood gevrees het.

10. Laat hul met offerande
die Here loof en dank,
die werke van sy hande
vermeld met klare klank;
laat hul Hom dank bewys
vir redding wat so soet is,
Hom met hul offers prys,
omdat Hy groot en goed is.

11. Hul wat na wêreldseë
op skepe uitgevaar,
langs verre waterweë
die handelskat vergaar —
hoe klaar en alte seer
dat hulle daar bemerk het
die wonders wat die Heer
ver in die see gewerk het.

12. Hy spreek, en om die skepe
spring wilde bare op,
die winde is die swepe
wat hul tot woede klop.
Hul hart versmelt van wee —
hul vleg deur hoë golwe
of skuif langs holle see,
in dieptes haas bedolwe.

13. Hul waggel in hul spore
net soos die dronkaard, dan
is hul vernuf verlore,
hul hart beswyk daarvan.
Dan roep hul tot die groot
en eenge Stormbedwinger;
Hy red hul uit die nood
waarin hul was geslinger.

14. Ver trek die stormgeruisel,
die wind se krag 's gespil;
daar kom 'n sag gesuisel,
die golfslag word weer stil.
Dan is hul harte bly
deur God se goeie gawe;
die skip, van onweer vry,
bring Hy in veil'ge hawe.

15. Laat hul van stormbedaring,
van God, wat golwe breek,
van heil en heilservaring
in volksvergaadring spreek.
Laat hul Hom dank bewys
vir redding wat so soet is,
Hom voor die mense prys,
omdat hy groot en goed is.

16. God skep die skone boorde
van strome‿in dorsland om;
Hy laat oor vrugb're oorde
die straf van sonde kom.
Waar vog was, maak Hy droog,
al is die landman wakker,
vergeefs al wat ons poog
op die onvrugb're akker.

17. Dan weer het Hy woestyne
'n waterplas gemaak,
en lustige fonteine
in dorsland laat ontwaak.
Daar was dit dat sy hand
wie honger had, verlig het,
sodat hul in dié land
'n ryke stad gestig het.

18. Daar styg — dank sy die Gewer —
die seënmaat ten top;
gesaaide‿en wynstok lewer
hul vrug oorvloedig op.
Hul kroos vermeerder Hy,
hul vee 't Hy nie verminder;
as God die seen wil sprei,
wie kan dit Hom verhinder?

19. Daarna word hul weer minder
en kom bykans tot niet;
deur kommernis en hinder,
verdrukking en verdriet.
Oor die geweldenaar
kom onheil en veragting;
hy swerf in woestheid waar
geen pad is of verwagting.

20. Maar God sal die veragte,
verarmde trou bewaak,
vermeerder sy geslagte
wat Hy soos kuddes maak.
Gods volk is bly daarom:
hul sien wat Hy gewerk het;
maar boosaards staan verstom,
daar hul Gods mag bemerk het.

21. Wie wys is, merk dié dinge
en gee godvrugtig ag
op al Gods handelinge,
sy goedheid en sy mag.

# 18.—Wie maar op God wil werp sy sorge

*GESANG 17*

1. Wie maar op God wil werp sy sor - ge En op Hom bou in bang' ge - vaar,
2. Wat baat swaar - moe - dig - heid en vre - se, Wat baat ons sug - te, wee en ag?
3. Wag op die trou - e Heer in ly - ding, En swyg voor God oot - moe - dig stil;
4. Sê nooit, hoe bit - ter ook jou be - ker: „Die man van voor - spoed is Gods kind,

1. Is by Hom vei - lig en ge - bor - ge, Die red Hy godd' - lik won - der - baar;
2. Die mens word tog geen be - ter we - se, Al kerm hy ook die he - le dag.
3. Sy Raad ver - se - ker wy - se lei - ding, Dis goed en hei - lig, soos Hy wil;
4. Ek is nie van sy lief - de se - ker Waar ek net teen - spoed on - der - vind."

1. Wie op die ho - ë God ver - trou, Het se - ker nie op sand ge - bou.
2. Die las van jam - mer wat ons dra, Druk al hoe meer, hoe meer ons kla.
3. Ver - trou ge - rus dié wy - se Raad, Hy weet wat ons die mees - te baat.
4. Al lei Gods weg deur duis - ter - nis, Hy toon eens wie sy kin - ders is.

5. God kan dit doen — wie sal Hom
 hinder,
 en wie sal kla oor ongelyk,
as hy rykdom wil verminder,
 of ook die armes wil verryk?
Lê daar nie in die teëspoed
vir ons die kiem van heilsaam goed?

6. Rig vrolik op Gods weg u spore,
 en neem u plig getrou in ag;
daar word uit alles heil gebore,
 wanneer ons biddend daarop
 wag.
Wie steeds gelowig Hom vertrou,
het seker op geen sand gebou!

# 19.—Ons harte is verheug dat God

*GESANG 20 (Mel. Ps. 134)* LOUIS BOURGEOIS

1. Ons har - te is ver - heug dat God Be - skik oor heel ons le - wens - lot,
2. Hy wat ons gans' be - staan deur - skou, Ons smar - te in sy weeg - skaal hou,
3. Hy wat sy ei - e weg wil gaan, Sien dwaal - lig soms vir ster - re aan;

1. Dat deur Hom aan ons vreug-de^of leed, Soos ons be - hoef, word toe - ge - meet.
2. Hy weet die bes - te^of on - ge - neugt' Ons voor - be - rei vir he - mel - vreugd'.
3. En as die skyn - sel hom be - koor, Dan dwaal hy van die reg - te spoor.

4. God ken alleen die regte pad
wat uitloop op die hemelstad;
Hy weet of voor- of teëspoed
die beste is vir ons gemoed.

5. Vul dié verwagting ons gemoed,
is al sy dade enkel goed,
wyl elke las, na Gods beleid,
ons vorm tot hoër saligheid.

6. Hy wat deur hierdie aardse dal
ons lei en bystaan waar ons val,
het vir ons koms aan gindse strand
sy eewge liefde^en trou verpand.

7. Waar niemand anders help, help Hy;
as almal vlug, staan Hy ons by;
in rus en vreugde, nood en stryd,
bly Hy dieselfde ál die tyd.

8. As ons die doodsvallei betree,
gaan selfs ons beste vriend nie mee;
maar Hy, die troue Vriend in nood,
gelei ons selfs oor graf en dood.

9. Kom, tree ons dan bemoedigd voort,
in vast' vertroue op sy Woord;
al lei ons weg deur smart en vrees,
tog sal die einde salig wees!

---

**(Vervolg van volgende bladsy)**

4. Verlos my dan van twyfel, Heer;
betoon my u genade,
dat ek u troue sorg steeds eer
ten spyte van die kwade!
Sal U wat my so trou behoed,
Uself my skenk deur Jesus bloed,
nie alles aan my skenk nie?

5. Dan rus ek in u Vaderskoot
met al my angs en sorge;
dan leef ek vry van alle nood,
in Jesus self geborge;
dan bly U, wát my ook ontval,
my rots, my burg, my deel, my al
hier en hierna vir ewig.

# 20.—Wat swoeg u tog, kortsigtig' mens

*GESANG 23*

1. Wat swoeg u tog, kort - sig - tig' mens, Wat maar 'n oom - blik le - we,
2. Waar - toe dan nog be - angs, be - droef, Be - kom - merd oor u le - we?
3. U kom - mer - nis is trot - se waan, U po - gings on - be - ra - de;

1. Om al - les hier na ei - e wens Te skik met y - del stre - we?
2. U Va - der weet wat u be - hoef, Hy sal u nooit be - ge - we.
3. Ont - hou—Gods Va - der - o - ë slaan Die klein - ste mier - tjie ga - de;

1. Die Skep - per van die groot heel - al
2. Vol - bring dan slegs ge - trou u plig;
3. Sy heils - plan met die groot ge - heel

1. Waak oor sy skep - ping en Hy sal Ook u hier nooit ver - geet nie.
2. Wat duis - ter is, word een - maal lig, Hoe don - ker ook die he - de.
3. Om - vat die klein - ste on - der - deel; Oor al - les waak sy lief - de.

(Vervolg op vorige bladsy)

# 21.—Wat het die sonde nie al smarte

*GESANG 37* R. C. DE VILLIERS, SR.

1. Wat het die son-de nie al smar- te Op aard'ge-stig in men - se har - te,
2. Die son-de streel my hart en sin - ne, Sluip tel-kens my ge-moed weer bin - ne,
3. My Hei-land, strek oor my u han - de, U, U al-leen ver-breek die ban - de,

*p*

1. Ja, hoe-veel angs en leed! Dit lok ons weg van wa-re deug - de,
2. En voer daar heer-skap - py — Dit on-der-myn my wil en krag - te.
3. Nie ek, nie ek, o Heer! o Leer my steun op Gods ge - na - de,

1. Ont - roof ons al - le sie- le - vreug - de En laat ons U, o God, ver - geet.
2. Wat goeds ek voor-neem in ge - dag - te, Ver-woes die son-de weer in my.
3. Skenk my ge - loofs-krag teen die kwa - de, Dan héérs in my geen son - de meer.

4. O God, oneindig in meedoë,
in liefde diep oor ons bewoë,
sien U op sondaars neer.
Eer ek op aarde was gebore,
was u vergewing my beskore
deur u genade‿en liefde, Heer!

5. O Jesus, daar ek niks kan toon nie
as sonde wat my hart bewoon nie,
selfs nie een enk'le traan —
o laat my, sondaar, selfvergete,
daar by u kruispaal neergesete,
u sondaarsliefde gadeslaan!

6. Dan word in my oorwin die sonde,
ek van sy heerskappy ontbonde,
al kleef dit my nog aan;
dan volg ek U van ganser harte,
en sal met al my node‿en smarte
vry tot my God en Vader gaan.

7. Verbreek in my die mag van sonde
wat U geslaan het soveel wonde,
en lei my aan u hand —
deur U beveilig en geborge
in al my lewensnode‿en sorge —
lei my tot in die Vaderland!

# 22.—O eewge Lig, o eewge Lig

T. BINNEY *NEWCASTLE* H. L. MORLEY

1. o Eew - ge Lig, o eew - ge Lig, Hoe rein moet hul - le wees
2. Die rei - ne gees - te om u troon Kan daar-die glans ver - dra;
3. Ag, ek, so son - dig en on-rein, Hoe kan, een enk' -le uur,

1. Wat voor u heil' - ge aan - ge - sig Nie sid - der nie, maar
2. Maar hul, aan vlek - loos' lig ge - woon, Ken nie die angs en
3. Ek voor die eew - ge God ver-skyn Wat hoog en hei - lig

1. son - der vrees Hul nee - drig tot U rig!
2. son - de - loon—Die las wat son - daars dra.
3. is en rein—'n Al - ver - te rend' Vuur!

4. Daar is 'n weg na gindse troon,
die weg van Gods gena:
Gods Gees — wat in ons hart wil woon —
en Jesus sal die weg ons toon,
die weg van Golgota.

5. En so, met al ons leed versag,
tree ons die hemel in.
Ons, kinders van die aardse nag
beërf die heil van eewge dag
deur Jesus sondaarsmin.

# 23.—O God van Jakob, deur u hand

1. o God van Ja-kob, deur u hand Word al u volk ge-voed;
2. Ons dank- en smeek-ge-be-de gaan Tot u ge-na-de-troon;
3. Wil op ons aard-se le-wens-pad Ons wank'-le skre-des lei;

1. U het wel-eer op see en land Ons va-de-re be-hoed.
2. Wil ons en ook ons kroos voort-aan U guns en trou be-toon!
3. En waar ons val, o Va-der, vat Ons hand en staan ons by!

4. Bewaar ons, Heer, in alle nood,
hou oor ons heil die wag!
Wil kleding skenk, gee daagliks
brood,
ons deel vir elke dag!

5. Beskikker van ons deel en lot
in voor- en teëspoed,
U is onse Vader, onse God,
ons heil, ons hoogste goed!

# 24.—Op elke pad wat ons betree

J. B. DYKES

1. Op el-ke pad wat ons be-tree, Gaan U, o Hei-land, met ons mee,
2. Deur U ge-sterk by el-ke tree, Deur spot en hoon, deur stryd en vree,
3. Die vy-and loer aan al-le kant; Vat, o ge-kruis-te Vors, ons hand!

1. En wil U ons u vre - de gee — Ons volg U na!
2. Deur lief en leed, deur wel en wee — Volg ons U na.
3. So, los van el - ke aard - se band — Volg ons U na.

4. O Meester, toon U ons die weg,
lei tog ons wank'le skredes reg!
Dan, ewig aan u wil geheg —
volg ons U na.

5. U het al op die pad gegaan,
u spore sien ons duid'lik staan;
U het vir ons die weg gebaan —
ons volg U na.

6. Aan wie sal ons aan gindse sy,
aan wie op aard' ons liefde wy?
U slegs, wat deur u liefde ons lei —
ons volg U na.

# 25.—Verheerlik die Heer, verheerlik tesaam

Sir R. GRANT *HANOVER* W. CROFT

1. Ver - heer - lik die Heer, ver - heer - lik te - saam Sy lief - de en
2. U te - de - re sorg, by dag en by nag, Is, Va - der, die
3. Ver meer - der ons krag, so wank'-lend en klein! U lief - de ver-
4. Ver hef dan, my lied, sy groot - heid en mag, Sy ry - ke ge-

1. trou, sy hei - li - ge Naam! Die Heer is ons hel - per; Hy
2. borg van heil wat ons wag; Hoe mag - te ons hin - der, hoe
3. sterk, u roe - de maak rein; o Leer ons be - sef met 'n
4. na; sy op - per - ge sag! Ge red uit die son - de deur

1. waak en ge - bied, Ver dien ons ver - trou - e, het reg op ons lied.
2. smart ons ook kwel, Op laas sien u kin-ders u heil'-ge be - stel.
3. dank-baar ge - moed, Gods doel met sy kin-ders is hei - lig en goed!
4. Chris - tus, die Heer, Sal ons eens as ko-nings en pries-ters re - geer.

## 26.—O God, van ouds ons skild en steun

I. WATTS *ST. ANNE* W. CROFT

1. o God, van ouds ons skild en steun, Die rots waar-op ons bou!
2. Die ska - du van u he - mel - troon Het hei - li - ges be dek;
3. Nog voor die aar - de se be - staan, Nog voor ons ruim - te-en tyd
4. 'n Dui - send jaar is soos 'n dag, Be re - ken met u maat;

1. Ons skui - ling as die stor - me dreun, Op U sal ons ver - trou!
2. U arm al - leen kan hulp be - toon En vei - lig - heid ver - strek.
3. Was U van e - wig - heid af aan En bly in e - wig - heid.
4. Kort soos die wa - ke van die nag, Net voor die da - e - raad.

5. Die tyd voer soos 'n sterke stroom,
 die mensdom, één vir één;
 vergete vlieg hul, soos 'n droom,
 in môreslaap daarheen.

6. O God, van ouds ons skild en steun,
 o Hoop waarop ons bou!
 Die sterke arm waarop ons leun,
 op U sal ons vertrou!

## 27.—Halleluja, sing 'n lofsang

*REGENT SQUARE* H. SMART

1. Hal - le - lu - ja, sing 'n lof - sang, Eng' - le - ko - re juig en sing!
2. Hal - le - lu - ja, o ver - los - tes, Reeds be - vry van aards' ver - driet!
3. Hal - le - lu - ja, 'skoon on - waar - dig, Hef ook ons 'n dank - lied aan!
4. Bring ons by U - self, o Va - der, Aan die ein - de van die stryd!

1. Hal-le - lu - ja, laat u lof-sang, Mens-dom, deur die heem-le dring!
2. Ons wat staan nog in die stryd-perk, Bied die Heer al - hier ons lied,
3. Meng dit met die lof van an - der, En met me-nig' dank-b're traan.
4. Dan sing ons, met u ver-los-tes, Bly ons lied van dank-baar-heid —

1. Lof en e - re sy die He - re Tot in e - wig - heid ge-bring!
2. Lof, aan-bid-ding, dank - ge-be - de, Vir die heil aan ons ge-skied!
3. Selfs ons leed word ons tot vreug-de, Waar ons bid - dend voor U staan!
4. Lof en e - re aan die He - re Deur die saal - ge e - wig-heid!

# 28.—Die Here God alleen is sterk

ROBERT SCHUMANN, 183

1. Die He-re God al - leen is sterk, Hy bou nie net 'n uur of dag;
2. Die ber-ge met hul trot-se hoof, Stel Hy soos wag-ters oor ons land;
3. Neem aan, o gro - te God en Gees, Die ga - wes wat u kin-ders bring:
4. Laat elk dié waar-heid hier be-tuig: Slegs gods-vrug maak ons waar - lik wys,

1. Die eeu - e deur be - staan sy werk, Daar blyk sy wys - heid en sy mag.
2. Die see, van al - le rus be-roof, Lê in die hol - te van sy hand.
3. Laat ons ge-bou-e^u tem-pel wees, Ons hart u Naam en eer be-sing!
4. Laat we-ten-skap oot-moe-dig buig, Ge - lo - wig wan - del na u eis.

# III.—GOD, DIE SEUN

## (a) SY GEBOORTE

## 29.—O Christus, diepst' verlange

*GESANG 106* S. S. WESLEY

(Ook op wysie Ps. 128 of 130 of Ges. 7 of 26 of 120)

1. O Chris-tus, diepst' ver-lan-ge Van el-ke ster-we-ling,
Met wel-ke ju-bel-san-ge Sal ons u koms be-sing?
Ont-vlam in hier-die da-e Ons har-te deur u Gees,

2. Soos Si-ons bly-e ska-re Sy ko-ning kon be-groet
Met ho-ë ju-bel-ma-re En pal-me voor sy voet,
So sal my lied u skre-de, My hart u koms be-sing,

3. U, wat as He-mel-ko-ning In heer-lik-heid re-geer,
Soek on-der men-se wo-ning, Daal as ons broe-der neer.
Die son-daar, diep-ver-lo-re, Wil U van skuld be-vry,

1. En skenk in wel-be-ha-e U luis-ter aan ons fees!
2. Met lof en dank-ge-be-de U jui-gend hul-de bring.
3. En on-der eng'-le-ko-re Is ook my plek be-rei.

4. My, magteloos gebonde,
   maak U van bande vry;
   ek is bevlek met sonde,
   U kom en reinig my.
   My lewe is een sterwe,
   tot U my op laat staan
   en al die rykdom erwe
   wat nimmermeer vergaan.

5. Wat dring U uit die luister
   van eewge hemelprag
   ná droewige‿aardse duister,
   ná diepe sondenag?
   Uit eindelose‿erbarme
   met ons onpeilb're nood
   strek U na ons u arme
   en red ons van die dood.

6. Skryf U dit in ons harte,
   dat ons dit nooit vergeet:
   al pynig ons die smarte,
   al martel ons die leed,
   al skeur die kruis ons skouer,
   al doof die laaste lig —
   die Trooster en Behouer
   staan voor ons aangesig!

7. Nou swyg die twyfelvrae
   of God wel vrede bied.
   „In mense‿'n welbehae"—
   so klink die eng'lelied.
   Laat klink, waar ons ook swerwe,
   die lied van Efrata!
   Dit klink ook by ons sterwe
   nog in ons harte na.

8. Hoe ook die helse magte
   opruk van elke sy,
   ons steun op Christus kragte,
   die Heer sal vir ons stry!
   Sy mag is alvermoë,
   waarvoor die vyand vlug;
   voor Christus vlammende‿oë
   val Satans mag terug!

9. Ons het uit sondeduister
   die môrester aanskou;
   gou breek die dag se luister —
   die Heiland is getrou!
   Ras kom Hy met die wolke —
   as Regter, en alom
   vergaar Hy uit die volke
   sy eewge eiendom!

1. skand-vlek van die son - de, Die kwaad wat my al - tyd voor
2. swaar mis - dryf ge - son - dig; Dus sal u woord reg - ver - dig
3. we - sens - grond toe skul - dig! Daal af in my ver - bor - ge
4. sal nie wit - ter wees · nie. Laat die ge - beent' wat U ver-

1. o - ë is. Hoe voel ek nou die brand-pyn van my won - de!
2. bly be - staan, En rein u von - nis, oor my af - ge - kon - dig.
3. diep-te˜en leer My daar u wys - heid, diep en me - nig - vul - dig.
4. bry - sel het, Weer in my juig, nie meer ver - bry - sel wees nie.

5.

Verberg u oog, die vlammelig wat oor
my sonde brand en speur deur al my lede.
Was weg, delg uit my ongeregtighede,
herskep my hart wat wegdwing uit u spoor.
Gee my opnuut, o Heer, 'n vaste gees,
dat ek nie só weer van u baan mag gly nie!
Laat my voor U tog geen verstootling wees
en neem u goeie Gees nie weg van my nie.

6.

Gee my weer lewensvreugd', die soete smaak
wat ek moes mis, in sondesmart verlore;
gee my gewilligheid, uit vreugd' gebore
wat weer u diens vir my 'n vreugde maak.
Dan hoor ek nie die wrede aanklag meer:
„Kyk hoe het hy, die kind van God, gesondig!"
Ek wil oortreders dan u weë leer,
bekering aan die sondaars bly verkondig.

7.

Skrikbeeld van smet wat in my siel bly heg,
en my herinner aan my sware skande:
vergote bloed besoedel my die hande!
God van my heil, werp tog die bloedskuld weg!
Dan sal 'k aan u geregtigheid weer dink,
wanneer my mond wat stom was deur die sonde,
deur U geopen, weer u lof laat klink,
my tong, lank vas, in juigtoon word ontbonde.

8.

Gebroke hart en gans verslae gees,
dit is u offers, Heer! Geen altaardiere,
geen bloed of vet van kleinvee of van stiere,
kan voor u oog die ware offers wees.
Doen goed aan Sion, wees dit welgesind,
en bou weer op Jerusalem se mure;
dan sal ons hand die regte offers vind,
brandoffers opgeur uit die altaarvure.

# 170.—My volk, Ek self het jou verwek

*GESANG 159* P. K. DE VILLIERS

1. My volk, Ek self het jou ver-wek, Met lief - de-koor - de jou ge - trek
2. Maar jy het af - ge - val van My, Van My wat jou wou leer en lei;
3. My hart is om - ge - keer in My En op - ge - wek my me - de - ly.

1. Ver - los uit son - de - heer - skap-py, Be - hoed, jou aan die hand ge - lei,
2. Jy eer My nie met rein ge-moed, Er - ken die hand nie wat jou voed;
3. Hoe kan Ek jou, o E - fra - im, Soos A - dam en soos Se - bo - ïm,

1. Ge-dra selfs, en ge - nees jou hart Van al sy droef - heid en sy smart.
2. Hoe ook ge-waar - sku deur my woord, Dwaal jy op son-daars - we - ë voort.
3. Ooit prys - gee; jou, o Is - ra - el, Soos So - dom en Go - mor-ra stel?

4. Ek sal my toorngloed nog weerhou
en wag op ootmoed en berou;
nog eens spreek Ek, en jy sal kom
al sidd'rend tot my heiligdom,
soos voëls na hul tuiste keer —
want Ek is God en niemand meer!

5. „Dis nie jou dood wat Ek begeer,
maar lewe en dat jy jou bekeer!"
„My volk," roep God, „bekeer jou nou.
Keer jou tot My en word behou;
verlaat jou bose weg voortaan —
waarom sou jy verlore gaan?"

# 171.—Jesus neem die sondaars aan

*Gesang 39 (Mel. GESANG 96)* J. CRÜGER, 1652

1. Je - sus neem die son-daars aan! Bring aan al - mal hier - die ty - ding,
2. Geen ge - na het ons ver-dien, Maar die E - van - ge - lie - ty - ding
3. Soos 'n her - der soek die Heer El - ke skaap wat af - ge-dwaal het,

1. Wat ver - val het en ver - gaan Op die dwaal-weg van ver - lei - ding;
2. Leer ons Gods ont - fer - ming sien In sy Seun se bit - ter ly - ding.
3. Bring dit na die kud - de weer, Waar-voor Hy so duur be - taal het.

1. Diep is Hy oor hul be - gaan — Je - sus neem die son - daars aan!
2. Laat ons dan na Je - sus gaan — Je - sus neem die son - daars aan!
3. Hy laat geen ver-dwaal-de staan — Je - sus neem die son - daars aan!

4. Kom dan, almal, kom na Hom,
sondaars, kom, hoe diepverlore!
Jesus roep u, hoor en kom!
Deur genade weergebore,
mag u vry na Jesus gaan —
Jesus neem die sondaars aan!

5. Ja, dit gee my nuwe moed
by die grootheid van my sonde;
daar is heil in Jesus bloed
en 'n losprys deur sy wonde!
Nou kan ek daar vas op gaan —
Jesus neem die sondaars aan!

6. Ja, my Heiland spreek my vry,
wie my ook by God beskuldig;
Hy wat vonnis vel oor my,
het my skuld gedra, onskuldig.
Nooit sal ek verlore gaan —
Jesus neem die sondaars aan!

7. Jesus neem die sondaars aan —
ook vir my die blye tyding
wat die hemel oop laat gaan!
Welgemoed volg ek sy leiding,
juigend kan ek end-uit gaan —
Jesus neem die sondaars aan!

# 172.—Ek het die Heer se stem gehoor

H. BONAR — *VOX DILECTI* — J. B. DYKES

1. Ek het die Heer se stem ge-hoor: „Kom hier-heen, kom en rus;
2. Ek het die Heer se stem ge-hoor: „Kom na my heil-fon - tein;

1. Leun aan my bors, ver - moei - de siel, Daar word jou leed ge - sus!"
2. My le - wens-wa - ter, dorst' - ge siel, Gee Ek jou vry en rein!"

1. Net soos ek was, het ek ge - kom; Daar het ek rus ge - kry;
2. Ek het ge - kom en het ge - drink Uit sy ge-na - de vry,

1. Ek was be-droef en af - ge-mat, Maar Hy het my ver - bly.
2. My dors ge - les, my siel ver-kwik, Nou voed sy le - we my.

# 173.—Ek het U stem gehoor

L. Hartsough

1. Ek het u stem gehoor Wat roep: „O, kom tot My,
2. Ek kom in swak-heid, Heer, U skenk my sterk - te weer;
3. Dis Je - sus wat my roep Tot rus, vir my be - rei;

1. So - dat Ek met my kos - baar bloed Van son - de jou be - vry!"
2. U rei - nig my van al - le smet, En red my keer op keer.
3. Hy gee my nou die wa - re hoop En maak my e - wig bly.

*Koor*

Sien my kom, o Heer, Kom tot aan u sy!

Was my in u dier - baar bloed, Dié bloed ge - stort vir my.

4. Dis Jesus wat volbring
die werk, deur Hom begin;
Hy gee genade dat ons so
die sonde kan oorwin.

5. Ek dank Hom vir sy bloed,
vir sy gena aan my,
vir al wat sy deurboorde hand
my skenk so mild en vry!

# 174.—Hoor, my siel, dit is die Heer

W. COWPER J. B. DYKES

1. Hoor, my siel, dit is die Heer; Dis sy lief - de - stem, so teer;
2. „Ek al - leen het jou be - vry Uit die wre - de sla - wer - ny,
3. „Kan die vrou 'n moe-der heet, Wat haar sui - ge - ling ver - geet?
4. „On - ver - an - der - lik en hoog, Ho - ër as die he - mel - boog,

1. Je - sus vra, vol me - de - ly: „Ar - me son - daar, min jy My?
2. Uit die slyk jou op - ge - rig, En jou duis - ter - nis ver - lig.
3. Ja, haar lief - de mag ver - flou, Maar Ek bly vir e - wig trou.
4. Is my lief - de in diep - ste nood, Trou en ster - ker as die dood.

5. „Ná die kort genadetyd
volg weldra die heerlikheid;
daar het Ek jou plek berei —
arme sondaar, min jy My?"

6. „Heer, dis my herhaalde klag
dat ek traag is, sonder krag;
hoor my smeekstem, dierb're Heer,
maak my liefde sterk en teer!"



# 175.—Kom tot u Heer met al u verdriet

P. K. DE VILLIERS

## 175—KOM TOT U HEER MET AL U VERDRIET *(Ou Wysie)*

# 176.—Gods ontferming is oorvloedig

F. W. FABER *ST. MABYN* A. H. BROWN

1. Gods ont-fer-ming is oor-vloe-dig Soos die vol-heid van die see;
2. Was daar ooit 'n trou-er Her-der, Een so lief-de-ryk en goed,
3. Men-se-siel, o waar-om swerf jy Soos 'n skaap ver af-ge-dwaal?
4. In ons droef-heid is geen toe-vlug Be-ter as die he-mel-troon;

1. Daar's ge-na-de in sy oor-deel Wat ons vol-le vry-heid gee.
2. Soos die Hei-land, slegs be-ge-rig Om ons siel te laaf en voed?
3. Dwa-se hart, waar-om ver-smaad jy Lief-de wat jou tuis wil haal?
4. Daar's geen plek waar al ons swak-heid So ge-na-dig word ver-skoon.

5. Want Gods liefde is veel dieper
   as dat ons dit kan verstaan;
en die hart van God die Vader
   is met smart oor ons begaan.

6. Daar is oorvloed van genade,
   daar word saligheid beloof;
daar is vreugd' vir al die lede
   in die blydskap van die Hoof.

7. Kom, o siel, kom dan na Jesus
   en verban die twyfel nou;
kom en glo, met vol vertroue,
   aan sy tederheid vir jou!

8. Was ons liefde maar eenvoudig,
   ons vertroue sterk en teer,
heel ons lewe was dan sonskyn
   in die vreugde van ons Heer.

# 177.—Ek sien 'n poort wyd ope staan

L. BAXTER S. J. VAIL

1. Ek sien 'n poort wyd o - pe staan, En deur die aard - se duis - ter
2. Die poort staan oop vir ie - der - een Wat red - ding soek van son - de.
3. Die o - pe poort lei tot Gods troon; Hou moed, al dreig die vy - and;
4. Aan gind - se sy ver - dwyn die kruis, Hier tot ons heil ge - ge - we;

1. Be - straal 'n kruis my le - wens - baan Met won - der - sko - ne luis - ter.
2. Ja, ry - ke‿en ar - me gaan daar - heen, Ver - los deur Je - sus won - de.
3. Aan - vaar die kruis, en win die kroon, Die ga - we van die Hei - land!
4. Dan dra ons in die he - mel - huis Die kroon van eew - ge le - we.

*Koor*

Ge - na - de Gods, so ryk en vry — Die poort staan o - pe ook vir my.
Vir my, vir my, staan o - pe ook vir my!

# 178.—Sien tog die Vreemd'ling buite staan!

**J. Grigg** *EDEN* **T. B. Mason**

1. Sien tog die Vreemd' - ling bui - te staan! Hy klop so
2. Sy hou - ding is so ne - de - rig, En liefd' straal
3. o Laat Hom in, die He - mel - gas; Hy sal u
4. o Gryp tog nou sy lief - de - hand, Voor nog sy

1. sag; moet Hy weer gaan? Hy 't lank ge - toef; moet
2. uit sy aan - ge - sig; Dis he - mel - lief - de,
3. lief - de - ryk ver - ras Met vreug - de wat Hy
4. gram - skap mag ont - brand, As Hy be - droef van

1. Hy nog wag? U sou geen vriend ooit so ver - ag.
2. won - der - skoon, Wat Hy sy vy - and selfs be - toon!
3. bied as loon Aan ie - der hart waar - in Hy woon.
4. u moet gaan, En u voor God al - leen moet staan.

5. Maar weet dit tog: Hy moet regeer,
Hy wil u ganse hart beheer;
Hy moet oor alles self beslis,
ook oor wat mees behoorlik is.

6. O Hemelvors, voer heerskappy;
wil steeds u vrederyk verbrei!
Ontsluit, verteder elk gemoed,
tot heel die aard' buig aan u voet!

# 179.—Is u moeg, bedroef, swaarmoedig

STEPHEN THE SABITE (Vert. J. M. Neale) — *STEPHANOS* — Sir H. W. BAKER

1. Is u moeg, be - droef, swaar-moe - dig, Of van skuld be - wus?
2. Hoe sal ek Hom ken as Leids-man, Hoe volg ek sy spoor?
3. Dra Hy, Vors van al - le vors - te, Ook 'n ko - nings-kroon?

1. „Kom tot My," roep Ie - mand vriend' - lik, „Ek gee rus!"
2. Kyk, sy han - de, sy en voe - te Is deur - boor!
3. Ja, ge - wis, maar dis 'n sker - pe Do - ring - kroon.

4. Vind ek Hom en volg ek naarstig,
wat bied Hy my aan?
Kruis en arbeid, en ook menig
droewe traan.

5. Kleef ek nogtans aan Hom vaster,
wat bied Hy dan aan?
Rus ná arbeid, en 'n kalme
doodsjordaan.

6. Sal Hy weier op my bede:
„Here, neem my aan?"
Nee, dan sal die aarde en hemel
eer vergaan.

7. Kan ek veilig voorwaarts wandel,
steun op sy gena?
Engel, martelaar, apostel
antwoord „ja"!



# 180.—Die Gees stry, o sondaar

P. P. Bliss

1. Die Gees stry, o son - daar, En soek jou be - houd;
2. o Kind van Gods lief - de, Ver-swaar nie jou skuld;
3. Ont - wy is die tem - pel, Van skoon - heid be - roof,

1. Hy klop aan jou hart nog, So hard en so koud.
2. Ge - denk Gods ge - na - de, Sy lief - de‿en ge - duld.
3. Die vuur van Gods lief - de Reeds by - na ver - doof;

1. Weer-staan tog die Gees nie, Geen uit - stel kan baat;
2. Be - droef dan nie lan - ger Die Hei - li - ge Gees,
3. O, sorg dat die lief - de Weer bran - den - de sy,

1. Wel - lig is dit mô - re Vir e - wig te laat.
2. Dat in jou die Hei - land Ver - heer - lik mag wees!
3. En blus nie die Gees uit — Die Heer is na - by!

# 181.—Saggies en teer is die roepstem van Jesus

W.L.T. WILL L. THOMPSON

1. Sag - gies en teer is die roep - stem van Je - sus —
2. Waar - om dan uit - stel wyl die Hei - land so pleit —
3. Tyd gaan ver - by en ons mis dan die kan - se —
4. Dink aan sy lief - de wat Hy ons be - loof het —

1. Hy roep vir jou en vir my — Hy staan en wag aan die
2. Pleit daar vir jou en vir my? Waar - om dan wag en ver-
3. Kan - se vir jou en vir my. Don - ker-heid na - der en
4. Lief - de vir jou en vir my. Hy skenk ver - gif - nis, hoe

1. deur van ons har - te — Wag daar vir jou en vir my.
2. werp al sy goed - heid — Goed - heid vir jou en vir my?
3. sterf - bed - dens kom daar — Sterf - bed vir jou en vir my.
4. groot ook ons son - de — Skenk dit vir jou en vir my.

*Koor*

Kom tuis, kom tuis! Al - mal wat moeg is, kom tuis!

Sag - gies en teer klink die roep-stem van Je - sus; Hy roep, o son-daar, kom tuis!

Met verlof van Marshall, Morgan en Scott, Bpk., Londen.

# 182.—Jesus roep ons; oor die storme

C. F. ALEXANDER — *ST. ANDREW* — E. H. THORN

1. Je - sus roep ons; oor die stor - me Van die le - wen - see roep Hy.
2. Soos dis - si - pels, lank ge - le - de By die Ga - li - lé - se meer,
3. So roep Je - sus ons ge - du - rig Weg van goud en yd' - le eer,

1. Daag - liks klink sy stem so te - der: „Volg My, Chris - ten, volg slegs My!"
2. Huis en haard vir Hom ver - laat het, Al - les vir die dier - b're Heer—
3. Van elk af - god wat ons vas - hou, Nooi Hy: „Chris-ten, min My meer!"

4. In ons vreugde en ons droefheid,
in verlies of in gewin,
roep Hy nog gedurig: „Christen,
My moet jy bo almal min!"

5. Jesus roep ons deur genade;
Heiland, voor U val ons neer,
ons wil U geheel gehoorsaam,
U bo alles min en eer!

# 183.—Gaan vlug met jou smarte

P. P. BLISS

1. Gaan vlug met jou smar - te, Waar nie-mand dit weet;
2. Gaan sê dit vir Je - sus Wat al - les reeds weet;
3. O, hoe - ve - le har - te Is swaar-der ge - druk

1. Of het nie ons har - te Ook bit - te - re leed?
2. Hy gee jou ver - troos - ting, Ver - sag al jou leed.
3. Deur bit - ter - der smar - te, En die - per ge - buk!

1. Hou, wat ook jou kwel - ling, Rus in jou ge - moed;
2. Gaan vlug dan na Je - sus, Met al jou ge - ween;
3. Toon nie - mand jou droef - heid, Laat nie - mand dit weet;

1. Gaan sê dit vir Je - sus, Hy maak al - les goed.
2. Hy le - nig jou smar - te, Hy, ja, Hy al - leen.
3. Bring an - der jou vreug - de, Bring Je - sus jou leed.

# 184.—Sien jy die ongetelde skaar?

T. E. PERKINS



4. O siel, beswaard en radeloos,
kom nou na Hom om rus en troos!
En het jy van Hom weggegaan,
keer weer en neem sy heilswoord aan!
Beswaarde, uitkoms is naby:
„Jesus van Nasaret gaan verby!"

5. Maar as jy nou sy stem nie hoor,
sy sondaarsliefd' jou nie bekoor,
dan klink sy streng verwyt met reg:
„Ek het jou nooit geken, gaan weg!"
„Te laat," roep jy, „te laat vir my
Jesus van Nasaret is verby!"

# 185.—O, laat die Heer nie van jou gaan!

I. D. SANKEY

1. O, laat die Heer nie van jou gaan! Waar-om moet Hy nog bui - te
2. Wie weet of mô - re ooit sal kom, Ge - na - de - tyd is wel - dra
3. Die wê - reld, wat jy so be - min, Bring jou nòg voor-spoed nòg ge-
4. Die dier - b're Heer ver-werp geen-een, En stuur nooit ie - mand le - dig

1. staan? Hy staan nog steeds en wag vir jou; O, laat Hom in! Waar-om nie nou?
2. om! Dan wag die e - wig-heid vir jou; O, laat Hom in! Waar-om nie nou?
3. win; Sy kor - te vreugd' baar bit - ter rou; O, laat Hom in! Waar-om nie nou?
4. heen; Kom, son-daar, kom, Hy nooi vir jou; O, laat Hom in! Waar-om nie nou?

*Koor*

Waar-om nie nou? Waar-om nie nou? O, laat Hom in! Waar-om nie nou? Waar-om nie nou? Waar-om nie nou? O, laat Hom in! Waar-om nie nou?

## (b) BEROU EN GELOOF

# 186.—My God, hoe kragt'loos, hoe ontaard

*GESANG 33* P. SOHREN

1. My God, hoe kragt'-loos, hoe ont - aard Maak my die mag van son-
2. Hoe is my oor - deel nie ver - blind, My wil die slaaf van lus
3. Wie ook al hier - die kwaad ont - ken, Ek, ar - me son - daar, nim-

1. de! Is daar 'n skep - sel nog op aard' So treu - rig, so ge-
2. nie! Die kwaad waar - in ek vreug - de vind, Bring my tog nim - mer
3. mer; U het my in ge - na . ge - ken, U lief - de dra my

1. skon - de? Deur A - dams val is ek so - seer Be - dor - we
2. rus nie. Ek wei - er Gods be - vel ge - hoor, Maar lie - fe-
3. im - mer. Deur u er - bar - ming het my hart Sy diep be-

1. dat ek U, o Heer, Nie kan be - min of vrees nie!
2. lik klink in my oor Die lok - stem van ver'- lei - ding.
3. derf ont - waar met smart, Die jam - mer van my son - de.

4. U het my, Heer, u guns betuig,
my, sondaar, begenadig;
my trotse wil het U gebuig,
my siel het U versadig.
In Christus het ek heil gevind,
die stryd teen sonde aangebind,
deur U gesterk ten goede.

5. Verbreek in my voortdurend, Heer,
die neiging tot die sonde;
help my dat ek hier altyd weer
oorwinnaar word bevonde!
Versterk my krag tot alle goed,
dat ek, opreg in my gemoed,
godvrugtig voor U wandel.

6. Nog steeds verkeer ek in gevaar,
so traag tot goeie werke;
Heer, U alleen kan my bewaar,
u almag ken geen perke!
Maak my versigtig, welbedag,
teen alle kwaad steeds op die wag
en in die stryd volhardend!

7. Verflou ek, help my voorwaarts gaan,
o sterk my swakke kragte!
Spoor self my hart tot bidde aan,
dan is daar heil te wagte.
Of val ek, Vader, vatmy hand,
dat ek na gindse Vaderland
my reis met vreugd' voleindig.

# 187.—Alles, alles is genade

*GESANG 38* JOHANN SCHOP *(gewysig)*

1. Al - les, al - les is ge - na - de, On - ver - dien - de sa - lig - heid!
2. Oor my swa - re val be - wo - ë, Bied Gods lief - de my die hand—
3. Ja, uit lief - de tot die wê - reld Het God ons sy Seun ge - stuur;
4. Tel - kens het ek God weer-stre - we, Maar Hy het deur Je - sus bloed

1. Slegs ont - fer - ming slaan ek ga - de, Vrug van Gods barm - har - tig - heid.
2. o Ont - fer - men - de mee - do - ë, Lief - de ver - bo my ver - stand!
3. Vir die af - ge - val - le wê - reld Het Hy smaad en hoon ver - duur.
4. My ge - skenk ge - loof ten le - we En ver - nu - wing van ge - moed.

1. Ja, nog eer ek was ge - bo - re, Eer God wat al - om ge - bied,
2. Lank was ek ge - neig ten kwa - de, On - der son - de - mag ver - koop,
3. Ons was nog ver - lo - re son-daars, Toe het Hy die kruis ge - dra
4. Die aan - skou van Je - sus won - de Het my siel ver - vul met rou,

1. Iets ge - vorm het uit die niet, Was ek deur Gods liefd' ver - ko - re:
2. Ek was son - der moed of hoop; Nou er - vaar ek Gods ge - na - de:
3. En ge - sterf op Gol - go - ta, Hy vir ons, vir sno - de son - daars:
4. My laat glo Gods Va - der - trou En be - vry van twy - fel - son - de:

1. God is lief - de, roem sy Naam—Men-se‿en en - ge - le te - saam!
2. God is lief - de, roem sy Naam—Men-se‿en en - ge - le te - saam!
3. God is lief - de, roem sy Naam—Men-se‿en en - ge - le te - saam!
4. God is lief - de, roem sy Naam—Men-se‿en en - ge - le te - saam!

5. Om te sterwe aan die sonde
skenk Gods liefde my sy Gees,
wat my troos en al die wonde
van my sondaarshart genees;
wat my sterk tot alle deugde
en vervul met Christus-sin,
dat ek dankbaar God bemin
en Hom dien met lus en vreugde:
God is liefde, roem sy Naam —
Mense‿en engele tesaam!

6. Dis genade en ontferming
sonder weerga ryk en vry;
God skenk redding en beskerming
vry aan sondaars, ook aan my.
Dan selfs, as my onvermoë,
as my diep bederf my smart,
toon Gods troue Vaderhart
sy verlossende meedoë:
God is liefde, roem sy Naam —
mense‿en engele tesaam!

7. Sou 'n moeder ooit haar kleine
liefdeloos in nood vergeet,
as haar kind sou kerm van pyne,
en dan nog 'n moeder heet?
Al gebeur dit in die lewe —
Vader wat my nood aanskou
en op wie ek kan vertrou:
nimmer sal U my begewe!
God is liefde, roem sy Naam —
mense‿en engele tesaam!

8. Moet die graf my stof versamel,
sal ek tog in sterwensnood
by my laaste snik nog stamel:
„Vrye guns, genade groot!"
Ja, ook in die hemeloorde,
as ek lofsing voor die troon
en Hom ewig dank betoon,
dan herhaal ek nog die woorde:
God is liefde, roem sy Naam —
mense‿en engele tesaam!

# 188.—O God, hoe het U ons verstoot!

*PSALM 60* **Vierstemmig verwerk deur M. C. Roode**

1. o God, hoe het U ons ver-stoot! U grim - mig-heid was oor ons groot.
2. U hef vir ons 'n vaan - del hoog Waar ons kan heen - vlug vir die boog—
3. „Oor Gi - le - ad sal 'k heer - ser bly, Ma - nas - se, dié is ook van My.
4. Wie bring my in 'n vas - te stad? Wie baan na E - doms-land my pad?

1. Her - stel ons: laat die land her - leef Wat U ge - skeur het en laat beef!
2. 'n Red-dings-paal het U ge - plant. Ver-hoor ons, red ons deur u hand!—
3. E - fra - im weer die aan - val af, En Ju - da is my veld - heer - staf.
4. U, Heer, wat ons nie by wil staan, Nie met ons le - ërs saam wil gaan!

1. Her - stel, ge - nees sy breu - ke weer, Want al - les wan - kel voor U, Heer!
2. God het dit uit sy tem - pel al Laat klink met hoog - ste ju - bel - skal:
3. Van Mo - ab sal'k my was - kom maak; Oor E - dom, nog be - lus op wraak,
4. Gee ons u by - stand in die stryd, Want men - se - hulp is nie - tig - heid.

1. U 't ons 'n har - de saak laat sien En swy - mel-drank ons toe - ge - dien.
2. „'k Sal Si - gem - stad my ei - e heet En Suk - kot as my erf - deel meet.
3. Sal Ek in hoog-heid tri - om - feer. Juig, Fi - lis - té - a, tot my eer!"
4. Deur God sal ons tot krag-daad stap; Ons vy - and sal Hy self ver - trap!

# 189.—Waarom, o God, vind ons geen medely?

*PSALM 74* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Waar-om, o God, vind ons geen me - de - ly? Waar-om ver - dryf u
2. Dink aan u volk, aan u ge-meen - te weer, Wat U voor-heen as
3. Hef op u voe - te na die eew - ge puin! Dit is u hei - lig-

1. toorn ons al - tyd ver - der? Ons is u kud - de, U die kud - de-
2. guns-volk uit - ge - lei het, Die stam wat U as erf - deel toe ver-
3. dom wat neer - ge - stort het, Van plun - de-raars ge-heel 'n prooi ge-

1. her - der Wat deur u hand ons uit en in wou lei.
2. kry het Aan Si - ons berg, u woon - plek van wel - eer.
3. word het! Hoog rys hul vaan - del nou op Si - ons kruin.

4. Hul hamers het die houtwerk neergeslaan;
hul byle het geswaai, gekap, gekerwe,
hul ruwe hand die tempelskoon bederwe,
verdelgingsvuur oor alles heen laat gaan.

5. U heiligdom is deur die vuur geskend;
niks kon sy glans teen hul geweld beveilig.
Die pronkpaleis, u woning, is ontheilig,
tot puin en as het hul dit omgewend.

6. Hul het gesê: „Laat ons met ruwe hand
hul almal saam verdruk deur strafgerigte."
Hul ruwe vuis het al die Godsgestigte,
u Naam tot hoon, verbrysel en verbrand.

7. Ons sien geen tekens in die donker uur
van u verbond, en daar is geen profete
wat ons meer troos of bring die dieper wete
hoe lank ons druk en hartseer nog moet duur.

8. Hoe lank, o God, sal nog die teenparty
ons smaad en tart? Sal dan in ewighede
u Naam beskimp word in sy lasterrede?
Wat toef U nog en trek u hand tersy?

9. Strek uit u hand, die regterhand so sterk,
vernietig hul, die skenders van u woning!
U is, o God, van ouds af tog my Koning,
U wat op aard' verlossingswonders werk.

10. Mag dié ontwaak, u hand, en hul verstrooi —
U wat voorheen in stormsee al die drake,
seemonsters, Leviatans ope kake
oorweldig het, die roofgediert' ten prooi.

11. U guns, o Heer, was oor ons van omhoog,
't sy U fonteine uit 'n rots laat spring het,
of waters, wat uit dieptes saamgedring het,
'n volle stroom, deur U is uitgedroog.

12. Aan U behoort die son wat ons bestraal,
die sterrenag is maaksel van u hande,
die see wat spoel langs vasgestelde strande;
die jaarseisoen het U vir ons bepaal.

13. Gedenk hieraan, o God van grote krag:
vermeetle tonge het u Naam gelaster;
die vyand, van u vrees en diens verbaster,
het U geterg, gehoon in u gesag.

14. Gee aan gediert' wat om ons roof en skeur,
die lewe van u tortelduif nie oor nie;
laat dit nie wees asof U ons nie hoor nie,
asof U ons vergeet het altyddeur.

15. Ons is omring deur skrik en duisterheid:
uit donker plekke loer die onheilsmagte.
Maar bo ons skyn die helder sterrewagte
van u verbond, waarop ons voor U pleit.

16. Mag ons, o Heer, u bystand maar erlang!
Maak ons in ons gebedsroem nie verleë.
Staan op, o God, en stap u vyand teë,
sodat ons U kan groot maak in gesang.

17. Vergeet nie, Heer, die onverdraagb're hoon,
die spotgeroep van al u teenpartyders,
rumoerigheid van al u magsbestryders,
wat tartend opstyg na u hemeltroon.

# 190.—Die heid'ne het gekom, 'n woeste hoop

*PSALM 79* L. BOURGEOIS, 1544

1. Die heid' - ne het ge - kom, 'n woes - te hoop, U erf - deel,
2. Die ly - ke van u kneg - te lê ver - strooi, Hul vlees aan
3. Vir al ons bu - re is ons nou 'n smaad, 'n Spot en

1. Heer, ge - wel - dig neer - ge - loop, U hei - lig - dom se hei - lig-
2. al wat skeur en aas ten prooi. Daar's bloed soos wa - ter om die
3. skimp van al - mal wat ons haat. Hoe lank sal nog u toorn - gloed

1. heid ge - skend, Je - ru - sa - lem tot puin - hoop om - ge - wend.
2. stad ge - stort; En nie - mand wat daar meer be - gra - we word.
3. oor ons duur? U y - wer, Heer, nog oor ons brand soos vuur?

4. Stort uit u toorn op wie u Naam nie ag,
op konings wat U hoon in u gesag;
want hul het Jakobs erfland opgeteer,
sy woning is vir ons geen woning meer.

5. Gedenk die kwaad, deur ons gedaan nie meer.
Ons euweldaad wil ons vergeef, o Heer!
En maak u volk wat nou, verswak, moet ly,
deur u gena weer van die skuldstraf vry.

6. Ons vra dit nie om ons verdienste nee;
maar om u Naam die hoogste eer te gee;
en dat die vyand nooit met ons mag spot:
„Wie is die Heer? En waar is nou hul God?"

7. Laat ons, laat hul wat ons so swaar laat boet,
aanskou die wraak oor die vergote bloed.
Laat die gesug van wie in bande is,
tog voor U kom uit hul gevangenis.

8. Die kind des doods — wil U oor hom erbarm,
en red hom deur die grootheid van u arm.
Vergeld ons bure sewevoudig weer
die smaad waarmee hul U gesmaad het, Heer!

9. Dan sal u volk, u eie kudde weer,
wat U wou lei en deur u staf regeer —
dan sal ons sing tot in die nageslag
van u vermoë-en onverwinb're krag.

# 191.—Heer, u skepping, aard' en hemel

*GESANG 32* P. NICOLAI, 1599

1. Heer, u skep-ping, aar-de-en he - mel, Die lig, die plan-te-en dier - ge - we - mel
2. Vry was hul - le van die son - de; On - skul - dig nog en on - ge - skon - de,
3. Maar die mens, só be - ge - na - dig, Só ryk met al - les goeds ver - sa - dig,
4. Laat ons swyg—wie sou dit wa - e Die ho - ë God - heid aan te kla - e?

1. Was klaar, en U 't ge - sien dis goed; Ook die men-se,-u beeld op aar - de,
2. Het hul u goed - heid, Heer, ge - prys. Deur U - self daar-toe ver - ko - re,
3. Het swaar mis-dryf teen Gods ge - bod. Laag deur hel - se lis oor - rom - pel,
4. Die mens is skul - dig, God is goed. Baar die son - de - val ook smar - te,

1. Be - stem tot heil van hoog-ste waar - de, Was rein in den - ke en ge - moed;
2. Was hul die skoon - ste lot be - sko - re Daar in die aard - se pa - ra - dys;
3. En in die on - ge - luk ge - dom - pel, Het hy ver - val in jam - mer - lot.
4. U heils - be - lof - te troos ons har - te, Want U, Heer, rei - nig ons ge - moed.

1. Be - deel met krag en lig Tot el - ke dag se plig, U ten diens - te;
2. Daar was geen ramp, geen druk, Maar vol-heid van ge - luk Son - der ein - de.
3. Die af - val kos ons duur; Daar-deur is ons na - tuur Diep be - dor - we.
4. Deur Je - sus Chris-tus bloed Is al ons skuld ge - boet—Wat 'n lief - de!

1. Die man en vrou, Hul roe - ping trou, In al - les volg - saam na u wil.
2. Die heil - ge - not Het hul met God Ver - bind in skoon - ste har-mo - nie.
3. o Droe - wig' lot—Ver-vreemd van God En on - be-kwaam tot e - nig' goed!
4. Hoe diep ont-aard, Sy guns on-waard — Sy Gees her - skep ons na sy beeld!



# 192.—Ek werp my skuld op Jesus

LOWELL MASON

1. Ek werp my skuld op Je - sus, Die vlek - loos Lam van God;
2. Ek werp my sorg op Je - sus, In wie Gods vol - heid woon;
3. My siel vind rus in Je - sus, My diep ver - moei - de siel;
4. Graag wil ek wees soos Je - sus Wat my so teer be - min;

1. Die swa - re las van son - de Dra Hy, o sa - lig lot!
2. Hy heel my diep - ste won - de, En was my vlek - ke skoon.
3. Sy lief - de - arm om - hels my, Wyl 'k aan sy voe - te kniel.
4. Vol ne - de - ri - ge lief - de En kin - der - li - ke sin;

1. Ek werp my vloek op Je - sus, 'n Vloek ge - word vir my —
2. Ek werp my smart op Je - sus, My moei - te en my nood;
3. o Dier - b're Naam van Je - sus—Im - ma - nu - el, my God!
4. Graag wil ek wees by Je - sus Daar in die he - mel - hof,

1. Tot deur sy bloed so dier - baar, Geen smet meer in my bly.
2. Ek vind by Hom ver - lig - ting, Sy lief - de is ryk en groot.
3. Meer kost' - lik as ro - by - ne, Meer soet as aards - ge - not!
4. Om met ver - los - tes e - wig Te sing my Red - ders lof!

# 193.—Nog slaan u oog

*GESANG 40* H. SACER, 1652

1. Nog slaan u oog, Heer, van om - hoog
2. Die son - de - val Het mens en al
3. Hoe is ons hart Ver - blind, ver - hard,
4. Aan aards - ge - not Is ons, o God,

1. In lief - de son - daars ga - de; Die skul - dig' kind
2. Ge - stort in skuld en skan - de; Elk' A - dams - kind
3. Ons wil nie reeds ver - slap nie! Word u ge - sag
4. Ver - kleef met al - le krag - te; Ons tart u wens —

1. Van A - dam vind By U al - leen ge - na - de.
2. Is vas - ge - bind Met on - ver - breek - b're ban - de.
3. Nie dag na dag Mis - ken, deur ons ver - trap nie?
4. Is van die mens Dan nog iets goeds te wag - te?

5. Verdienste? Nee!
Genade gee
alleen op redding hope.
U Seun alleen
stel na U heen
die weg vir sondaars ope.

6. Geloof en juig,
aanbid en buig,
verlostes, altegader!
Nou kan ons bly,
van skuld bevry,
teruggaan tot ons Vader.

# 194.—Ek geloof in God die Vader

*Gesang 52 (Mel. GESANG 21)*

1. Ek ge - loof in God, die Va - der, Wat al - mag - tig wys en goed,
2. Ek ge - loof in Je - sus Chris - tus, Een - ge - bo - re Seun van God,
3. Van die Heil'-ge Gees ont - van - ge, En ge - bo-re uit maag - de - skoot,

1. Aar-de en he - mel eens ge - maak het, Nog be - stuur en trou be - hoed.
2. Deur Wie al - les is ge - ska - pe, Woord by God en self ook God.
3. Is Hy vlees vir ons ge - wor - de En ont - le - dig tot die dood.

1. Deur Hom leef, be - weeg en is ek, Hy be - skik, be - stuur my lot;
2. Ek ver - eer Hom soos die Va - der, Buig my dank-baar voor Hom neer,
3. On - der Pon - ti - us Pi - la - tus Het Hy vir ons skuld be - taal,

1. Dit ver - trou ek aan sy lei - ding As my Va - der en my God.
2. Wat my vry - ge - koop, ver - los het—Hom er - ken ek as my Heer.
3. Is ge - stor - we en be - gra - we, Na die do - de - ryk ge - daal.

4. Op die derde dag het Hy weer
uit die dode opgestaan,
deur sy sterwe en herlewe
dood en graf en hel verslaan.
Na die hoogste hemel het Hy
tot die Vader opgevaar;
aan Gods regterhand gesete,
voer Hy heerskappy van daar.

5. Eenmaal sal Hy op die wolke,
Hy, die Menseseun, wéér kom;
plegtig rig Hy dan oor dodes
en oor lewendes alom,
elkeen na sy werk en wandel;
so beslis Hy ook my lot;
maar dit troos my: Hy, my Regter,
het my skuld betaal by God.

6. Ek geloof van ganser harte
in die Heil'ge Gees, die Gees
wat Gods Kerk en heilgesante
steeds tot leraar is gewees;
wat my skenk sy troos en leiding,
en waar ek iets goeds betrag,
met die wil ook die volbrenging
werk deur goddelike krag.

7. Ek geloof 'n Kerk wat heilig,
Christ'lik is en algemeen,
in geloof en hoop en liefde
en in saalge uitsig een.
Ook die heil'ges se gemeenskap —
same een van sin en hart —
delend in mekaar se vreugde,
delend in mekaar se smart.

8. Ek geloof die skuldvergewing
enkel om sy Midd'laarsbloed;
in my eie werk en waarde
is geen troos vir my gemoed;
alles, alles is genade,
hoe strafskuldig ek ook sy;
ja, my Vader, ek geloof dit —
al my skuld vergeef U my!

9. Ek geloof dat hierdie liggaam,
selfs tot stof en as vergaan,
op die laaste van die dae
weer verheerlik op sal staan;
dan onsterflik, onverganklik,
ken dit geen verderfenis;
dan is dit so skoon en heerlik
soos my Heer se liggaam is.

10. Ek geloof 'n eewge lewe,
my deur Jesus self berei,
ongekende hemelvreugde,
saligheid wat eind'loos bly:
lewe sonder ooit te sterwe,
vreugde sonder einde^of paal.
Sonde^en dood, waar is jul prikkel?
Graf, waar is jou seëpraal?

11. Ewig-onbegryplik' Wese,
Vader, Seun en Heil'ge Gees,
Heer, leer my U ken al beter,
u gelowig' kind te wees!
Heil van sondaars voer u liefde
tot die allerhoogste top.
Amen, godd'like^Evangelie,
Amen, sê my siel daarop!

# 195.—My God, wat ooit in my verdoof

*Gesang 53 (Mel. PSALM 36)* M. GREITER (?)
STRAATSBURG, 1539

1. My God, wat ooit in my ver - doof, Ver-sterk ge - du - rig my ge - loof,
2. U, al - ge - noeg-saam in U - self, Het U aan gind - se ster - ge - welf
3. Of-skoon my hart, in ban - ge stryd Be - klem deur ei - e^on-waar-dig - heid,

1. Selfs on - der u kas - ty - ding! Dan sal ek my in U ver - bly—
2. Die son - ne nie ont - steek nie? U 'is ook my Skep-per, ook my stof
3. U lief - de kon mis - trou het, Tog sink my laas - te twy - fel neer

1. Hoe hob-bel - rig my pad ook sy— In u al - wy - se lei - ding.
2. Is deur U - self be - siel tot lof— Niks kan die band ver-breek nie.
3. As ek u Seun aan - skou, o Heer, Deur wie U my be - hou het.

1. Of-skoon die nag rond - om my daal En daar geen ster meer voor my straal,
2. Ge - dag - te wat my siel ver - ruk: U skenk my, hoe ter - neer - ge - druk,
3. Og, dat ek u ge - na - de - troon, Waar Je - sus Hom aan my ver - toon,

1. Met U sal ek nie vrees nie; Want bly my oog op U ge - rig,
2. 'n Troos nie af te meet nie! Ek, stof - fie in die groot heel - al,
3. Ver - trou - end, vro - lik na - der! Dan, vei - lig in u lief - de - skoot,

1. Sal ek, wat om my val of swig, Hier nooit on - vei - lig wees nie.
2. Word on - der skeps'-le son - der tal Nie deur my God ver - geet nie.
3. Sal ek nog sta - mel tot die dood: „My Skep - per en my Va - der!"

# 196.—Waarom tog al die skroom en bewing

*GESANG 54* NEDERLANDS, 1805

1. Waar - om tog al die skroom en be - wing,
2. Ge - loof lei ons tot hei - lig le - we,
3. Sal ek nog in my laas - te ston - de
4. U het vir son - de - skuld die boe - te

1. Wat baat die klein - ge - lo - wig - heid?
2. Dit leer ons plig uit dank be - trag,
3. Die sie - le - vre - de‿en rus ont - beer?
4. Be - taal deur na - me - lo - se pyn;

1. Vir son - daars is by God ver - ge - wing,
2. Maar nooit vloei uit ons ei - e stre - we
3. Sal, in my ster - wens - uur, die son - de
4. o Hei - land, leer my aan u voe - te

1. Ge - na - de tot in e - wig - heid.
2. Die rus waar - na ons sie - le smag.
3. Nog my ge - moed deur angs ver - teer?
4. My ken as son - daar, diep on - rein!

1. o Sa - lig hy wat vir sy son - de
2. Gaan ook die skuld ons diep ter har - te,
3. Nee, trou - e Va - der, wat ook wan - kel,
4. Nie in my deug of in my werk nie,

1. Ver - soe - ning vind in Je - sus won - de,
2. Ver - geefs is ons be - rou en smar - te,
3. U heils - ver - bond sal nim - mer wan - kel,
4. Vind ek die troos wat my kan sterk nie—

1. Hom we - nend aan sy - voe - te vly!
2. So - lank ons nie op Je - sus sien.
3. U eed word nooit van krag be - roof:
4. Geen hoop dan wat ek op U bou.

1. Ver - trou die Woord van God, die Va - der;
2. Waar ons ook ·rig ons wank' - le skre - de,
3. U Seun tog het eens u be - ve - le,
4. Op u ge - na - de sal ek le - we,

1. Kom deur ge - loof die Hei - land na - der,
2. Ge - na - de al - leen bring wa - re vre - de,
3. U wet vol - bring in al sy de - le—
4. My in die doods - val - lei be - ge - we,

1. Hy wil tot hei - lig - heid u lei.
2. Ons ei - e deug kan niks ver - dien.
3. In Hom al - leen rus my ge - loof.
4. o Heer, aan wie ek my ver - trou!



# 197.—Laat dwase vrees wyk uit u harte

*GESANG* 56 NEDERLANDS, 1805

1. Laat dwa-se vrees wyk uit u har - te, Want wan-hoop pas geen kind.
2. Om al u son-des te ver-ge - we, Is wat u God be-geer;
3. Nog leef, nog werk in u die kwa - de—Dit moet u im-mer vrees;

1. Ge-voel hy nie in al sy smar - te: Sy va-der is sy vrind?
2. En is daar tel-kens weer mis-dre - we, Tog wil—wat wens u meer?—
3. Maar hoop daar-by op Gods ge-na - de, Wag bid-dend op sy Gees;

1. Sluit dwa-se vrees dan uit u har - te—U Va-der ken sy kind!
2. U Va-der al die skuld ver-ge - we; Gee Hom dan al die eer!
3. Hy sal in u oor-win die kwa - de En al-les wat u vrees.

4. Van God is al ons heil te wagte,
   geen vader is so mild;
Hy gee op ons gebed die kragte,
   Hy is ons son en skild.
Bid, sondaars, bid, daar's heil te wagte —
   die Vader is so mild.

5. Wie wil nie graag vir Jesus lewe,
   wie kies ooit self die dood?
Gevalle eng'le mag wel bewe
   vir u is daar geen nood.
In Jesus vind u eewge lewe —
   vrees dan nòg hel nòg dood.

# 198.—Here, hoe blymoedig

*GESANG 57* BARMEN

1. He - re, hoe bly - moe - dig, En in dank oor - vloe - dig,
2. Kwel my dan die son - de In my laas - te ston - de—
3. In ons bo - se har - te Voel ons, Heer, die smar - te
4. Heer, U het u le - we Ook vir my ge - ge - we,

1. Maak U my die hart! U het my be - je - ën
2. My Ver - los - ser leef! Selfs my vlees, hoe sterf - lik,
3. Van die fel - le stryd; Maar ons, skuld - be - la - de,
4. Ja, tot in die dood; In u groot ont - fer - ming

1. Met ver - beur - de se - ën, My ge - troos in smart.
2. Sal Hy on - ver - derf - lik, Heer - lik laat her - leef.
3. Red U in ge - na - de Na u Woord al - tyd.
4. Bied U my be - sker - ming, Red - der uit die nood!

1. Ja, ek weet, in al my leed Slaan u oog my
2. Ban - ge dood, o laas - te nood, Sou my hart vir
3. Selfs geen hart wat in sy smart Nie meer heil van
4. Sou ek dan nie, U ter eer, My steeds in u

1. vriend'-lik ga - de, Steun my u ge - na - de.
2. u nog be - we — Chris - tus is my le - we!
3. U ver - wag nie, Word deur U ver - ag nie.
4. heil ver - bly nie, U my hart nie wy nie?

# 199.—O Heer, U is my hulp en krag

*GESANG 73* P. K. DE VILLIERS

(Ook op wysie Ps. 50 of 59 of 69 of 117 of Ges. 72 of 76, of 134)

1. o Heer, U is my hulp en krag En U ver - breek die
2. U weet hoe swak is my ge - loof, Maar, Heer, u krag is
3. In U, o God, rus my be - staan, Al sou die wê - reld
4. Op U al - leen bou ek my hoop; Ek sal my pad vol-

1. son - de - mag; U ken my swak - heid, U al - leen;
2. my be - loof; Van U sal ek my heil ver - wag,
3. ook ver - gaan; Laat spot - ters skrik, laat huig' - laars beef,
4. har - dend loop Tot waar die kroon my een - maal wag,

1. Wil my u by - stand tog ver - leen, En stel my tot die
2. Wil U my aan - gord met u krag; Op U ver - laat ek
3. Ek weet U sal my nooit be - geef; Vir wie U, Heer, 'n
4. Waar - na my siel ver - lan - gend smag; Wil U in al - le

1. stryd in staat, My Heer, my Steun, my Toe - ver - laat!
2. my in nood, Op U ver - trou ek tot die dood!
3. toe - vlug is, Be - staan daar geen ver - doe - me - nis.
4. stryd my sterk Tot - dat u kroon rus op my werk!



# 200.—Wie kan die wonder ooit deurgrond?

*GESANG 42*

1. Wie kan die won - der ooit deur - grond? God skenk ver-
2. Of - skoon my gees Gods ho - ë Raad In Je - sus
3. Ek is my Heer se ei - en - dom, Deur Wie'k die
4. Hy skenk aan ons sy Gees tot pand Van sy ge-

1. lo - re - nes die le - we, Die toe - gang tot sy
2. of - fer nie kan peil nie, Sou nie my hart in
3. eew - ge le - we er - we; Dit is my krag tot-
4. meen-skap en ge - na - de; Hy vorm ons deur sy

1. heils - ver - bond, In Je - sus ons ge - ge - we.
2. so 'n daad Be - rus - tend, vind sy heil nie!
3. dat Hy kom, My troos as ek moet ster - we.
4. ei - e hand Tot al - le lief - de - da - de.

5. Word ek deur skuldgevoel gekrenk,
wend ek tot Jesus kruis my skrede;
daar sien ek hoe Hy my gedenk,
en ag gee op my bede.

6. Dit weet ek dat my Heiland leef;
eens sal ek, uit die stof verrese,
wanneer die wêreld voor Hom beef
Hom aansien sonder vrese.

# 201.—O Blye dag, waarop my siel

P. K. DE VILLIERS

1. o Bly - e dag, waar - op my siel Deur Je - sus bloed ge - rei - nig is.
2. Dis klaar, die groot ver - bond is klaar: Ek is die Heer s'n, my - ne Hy!
3. Rus dan, my lank ver - deel - de hart, In Je - sus, bron van rus en vree!
4. o Heer, laat my be - lof - te duur, Dat ek daar daag-liks van ge - tuig;

1. Ek juig, ter-wyl ek dank-baar kniel Voor Je - sus wat my Red - der is!
2. Hy 't my ge-trek, my trou be-waar, Met lus kan ek sy Naam be - ly!
3. Laat niks jou skei in vrees of smart Van Je - sus wat ons al - les gee!
4. So - dat ek in my ster - wens-uur Nog oor die bly - e dag sal juig!

*Koor*

Bly - e dag, bly - e dag, Die ein - de van my son - de - nag! Die

Hei-land leer my bid en waak, Die vreug - de van die le - we smaak.

Bly - e dag, bly - e dag, Die ein - de van my son - de - nag!

## 201—O BLYE DAG, WAAROP MY SIEL *(Ou Wysie)*

1. o Bly - e dag, waar - op my siel Deur Je - sus bloed ge - rei - nig is.
2. Dis klaar, die groot ver-bond is klaar: Ek is die Heer s'n, my - ne Hy!
3. Rus dan, my lank ver-deel - de hart, In Je-sus, bron van rus en vree!
4. o Heer, laat my be - lof - te duur, Dat ek daar daag - liks van ge - tuig;

1. Ek juig, ter - wyl ek dank-baar kniel Voor Je - sus wat my Red - der is!
2. Hy 't my ge -trek, my trou be-waar, Met lus kan ek sy Naam be - ly!
3. Laat niks jou skei in vrees of smart Van Je - sus wat ons al - les gee!
4. So - dat ek in my ster - wens-uur Nog oor die bly - e dag sal juig!

*Koor*

Bly - e dag, bly - e dag, Die ein - de van my son - de - nag!

Die Hei-land leer my bid en waak, Die vreug-de van die le-we smaak.

Bly - e dag, bly - e dag, Die ein - de van my son-de - nag!

## 202.—Byna bewoë, Christen te wees

P. P. BLISS

1. By - na be - wo - ë Chris - ten te wees; By - na be - wo - ë —
2. By - na be - wo - ë — kom, kom van-dag! By - na be - wo - ë —
3. By - na be - wo - ë — oes - tyd ver - by! By - na be - wo - ë —

1. hoe pleit die Gees! Maar, sê die siel dan weer: „Nee, Gees van
2. waar - om ge - wag? Je - sus wil jou be - hou, Eng' - le wag
3. oor - deel na - by! „By - na" — dit help nie veel; „By - na" — is

1. God, nie meer; Op 'n ge - le - ë keer Dan roep ek U!"
2. rond - om jou, En vrien - de bid ge - trou; o Son - daar, kom!
3. nie ge - heel! Wee, wee jou bit - ter deel, By - na — *te laat!*

4. Word tog bewoë, Christus het mag;
word tog bewoë, sy bloed het krag!
Hy maak van sonde vry,
reinig en maak ons bly;
o laat Hom toegang kry,
ontsluit die deur!

5. Word nou bewoë — sien u gevaar!
Word nou bewoë — Jesus is daar!
Hoor, altyd nog sy bee:
„Kom, sondaar, met My mee;
Ek vul jou hart met vree" —
kom nou tot Hom!

# 203.—Net soos ek is, geen hulp naby

C. ELLIOT — *BOSTON* — LOWELL MASON

1. Net soos ek is, geen hulp na - by; Al-leen u bloed ge - stort vir my;
2. Net soos ek is, ek wag nie meer; Ek kom, hoe vuil be - vlek, o Heer,
3. Net soos ek is, of - skoon al - tyd Ge - pla deur twy - fel, haat en nyd;

1. Ge - trek tot u deur - boor - de sy — o Lam van God, ek kom!
2. En werp my aan u voe - te neer — o Lam van God, ek kom!
3. Van bin - ne vrees, van bui - te stryd — o Lam van God, ek kom!

4. Net soos ek is, ellendig, blind,
soms soos die wêreld nog gesind;
in U alleen is heil te vind —
o Lam van God, ek kom!

5. Net soos ek is, nooi U vir my,
vergewe, reinig en bevry;
op u belofte steun ek bly —
o Lam van God, ek kom!

6. Net soos ek is, u liefde teer
werp alle hinderpale neer;
U wy ek my vir ewig, Heer —
o Lam van God, ek kom!

7. Net soos ek is, om u gena,
wat eind'loos stroom van Golgota,
hier te geniet en dan hierna —
o Lam van God, ek kom!

# 204.—Niks wat my hande doen

H. BONAR *ZURICH* H. G. NAGELI

1. Niks wat my han-de doen, Red ooit van skuld of vrees; Geen ar-beid van my vlees kan ooit My kran-ke siel ge-nees.
2. Niks wat ek voel of doen, Be-werk ooit vree met God; Geen sug, geen traan, geen smeek-ge-bed Ver-lig my las en lot.
3. U werk al-leen, o Heer, Kan my ver-lig-ting gee; U bloed al-leen, o Lam van God, Ver-vul my hart met vree.

4. Heer, nie my liefd' vir U,
u liefde slegs vir my
kan my van bange vrees verlos
en hier my gees bevry.

5. Slegs deur gena, o God,
kan 'k van vergewing spreek;
u mag alleen, o Seun van God,
kan al my boeie breek.

# 205.—Deurgrond my hart, en toon my

ASA HULL

1. Deur-grond my hart, en toon my, Heer, Of daar iets is in my
2. Deur-grond my hart, bring uit, o Heer, Deur wer-king van u Gees,
3. Deur-grond my hart en laat, o Heer, Geen ding ver-bor-ge bly
4. Deur-grond my hart, be-proef my, Heer, In woord, ge-dag-te, daad—

1. Wat my tot ska - de of skan - de bring, Of U tot on - eer sy!
2. Die diep - ste son - de wat tot nou Ver - bor - ge is ge - wees!
3. Wat on - eer aan my Hei - land bring, My naas - te smart be - rei!
4. Of ek nie deur my on - ge - loof Die Naam van Je - sus smaad.

# 206.—Gelowig slaan 'k U ga

L. MASON

1. Ge - lo - wig slaan'k U ga, o Lam van Gol - go-ta,
2. Laat nooit my hart be-swyk, Maar u ge - na, so ryk,
3. As duis - ter my om-hul, Droef - heid my hart ver-vul,
4. En as die kil - le stroom Dan eens my le - wens-droom

1. Hei - land en Heer! Ver - hoor tog nou my bee, Neem weg my
2. My vul met moed; U het ge - sterf vir my, Help my U
3. Wees my na - by! Maak don - ker - heid tot dag, En tra - ne
4. Ten ein - de bring — Laat dan u lief - de, Heer, Twy - fel en

1. skuld en gee My voort - aan sie - le-vree, U Naam ter eer!
2. steeds be-ly, Al - tyd stand - vas - tig bly, Vol lief - de - gloed!
3. tot ge-lag, Hou steeds oor my die wag, Heer, se - ën my!
4. doods-angs weer, Tot ek U loof en eer As he - me - ling!

# 207.—My Heiland, U het rus beloof

Biskop H. C. G. MOULE

1. My Hei - land, U het rus be - loof, O, gee die rus aan my,
2. Die swak - ke self be - geer maar steeds Die heer - skap - py in my;
3. In hoe - veel vor - me kom hy my Ver - lei en ook ver - skrik!
4. Dis na ver - los - sing van my self Dat ek ge - du - rig smag,

1. Ver - los - sing van my diep be - derf, Van son - de - heer-skap-py!
2. Red my vir eens en al - tyd, Heer, Maak van die self my vry!
3. Met don - ker vrees of vriend' - lik' lig Lok hy my in sy strik.
4. So - dat U, Heer, in my mag heers En werk met al u krag!

5. Ek gee my dan vir altyd oor
in Jesus sterke hand,
want teen die krag van Jesus bloed
is daar geen mag bestand.

6. En is ek van myself verlos,
deur Jesus bloed bevry,
dan smaak ek ongekende vreug
in Jesus heerskappy.

# 208.—Deur te sien op die kruis is daar lewe en heil

P. K. DE VILLIERS

1. Deur te sien op die kruis is daar le - we en heil, Is daar
2. O, waar - om het dan Je - sus die son - de ge - dra, As die
3. Nie jou tra - ne, ge - be - de, be - ke - ring, be - rou, Maar sy

1. le - we vir jou en vir my; Sien ge - lo - wig op Hom, word ge -
2. skuld op ons reek - ning bly staan? O, waar - om het die bloed uit sy
3. bloed werk ver- soe - ning vir jou; Werp op Hom die ge - wig van jou

1. rei - nig en leef, Want ver - los - sing bied Je - sus jou vry.
2. lig - gaam ge-vloei, As die skuld nie deur Hom is vol - daan?
3. son - de en skuld, Vlug ná Je - sus, o son - daar, vlug nou!

*Koor*

Sien op, sien en leef! Deur te sien op die kruis is daar

le - we en heil, Is daar le - we vir jou en vir my.

4. Neem nou aan in geloof en met
vreugde die heil,
neem die lewe, wat Jesus jou gee;
wees verseker dat nimmer die dood
jou meer tref.
Hy wat leef deel geregtigheid mee!

5. Weg dan, twyfel en vrees, want Gods
Woord het verklaar:
ook vir jou is die kruisdood van krag;
in die volheid van tyd het die Heiland
gekom,
is die Lam vir ons sonde geslag.

## 208—DEUR TE SIEN OP DIE KRUIS IS DAAR LEWE EN HEIL *(Ou Wysie)*

1. Deur te sien op die kruis is daar le - we en heil, Is daar
2. O, waar - om het dan Je - sus die son - de ge - dra, As die
3. Nie jou tra - ne, ge - be - de, be - ke - ring, be - rou, Maar sy

1. le - we vir jou en vir my; Sien ge - lo - wig op Hom, word ge-
2. skuld op ons reek - ning bly staan? O, waar - om het die bloed uit sy
3. bloed werk ver - soe - ning vir jou; Werp op Hom die ge - wig van jou

1. rei - nig en leef, Want ver - los - sing bied Je - sus jou vry.
2. lig - gaam ge - vloei, As die skuld nie deur Hom is vol - daan?
3. son - de en skuld, Vlug na Je - sus, o son - daar, vlug nou!

*Koor*

Sien op, sien en leef! Deur te sien op die kruis is daar




4. Neem nou aan in geloof en met
vreugde die heil,
neem die lewe wat Jesus jou gee;
wees verseker dat nimmer die dood
jou meer tref.
Hy wat leef deel geregtigheid mee!

5. Weg dan, twyfel en vrees, want Gods
Woord het verklaar:
ook vir jou is die kruisdood van krag
in die volheid van tyd het die Heiland
gekom,
is die Lam vir ons sonde geslag.

# 209.—Al my twyfel bring ek Jesus

G. C. STEBBINS







*Koor*



# 253.—O Herder Isr'els, neem ter ore

*PSALM 80* F. MOLENAAR

(Ook op wysie Ps. 94)

1. o Her-der Is-r'els, neem ter o - re, Wat Jo-sefs kroos, deur U ver-ko-re,
2. Wek op u mag voor E-fraims o - ë, Toon Ben-ja-min u al-ver-mo-ë,
3. Hoe lank, o God der le-ër-mag-te, Ver-werp U ons ge-bed en klag-te!
4. U maak u volk in don-ker u - re 'n Skyf, en mik-punt vir sy bu-re;

1. Soos ska-pe rus-tig wil laat wei, Of deur ge-va-re heen wil lei;
2. En wil Ma-nas-se red, o Heer! o Her-der, lei, her-stel ons weer,
3. Hoe lank ver-laat U ons in nood? U spy-sig ons met tra-ne-brood,
4. Ons vy-an-de be-spot ons, Heer! Sien op ons in ont-fer-ming neer;

1. U wat u-troon op ge-rubs stig—Ver-skyn weer blin-kend in u lig!
2. Ver-kwik, ver-los ons deur die lig Wat af-straal van u aan-ge-sig.
3. En laat ons in ons jam-mer-staat Die tra-ne drink uit vol-le maat.
4. Ver-kwik, ver-los ons deur die lig Wat af-straal van u aan-ge-sig.

5. U, Heer, het ons in vroeër dae
geken, en in u welbehae
'n wynstok uit Egipteland
gebring, en self hier ingeplant;
U het die nasies uitgeroei,
en in hul plek u volk laat groei.

6. Sy wortels sprei na alle kante,
sy ranke slaan wyd oor die rante.
Hy dek die hoë bergetop
en klim teen hoë seders op;
hy 't uitgeswaai van see en strand
tot by Eufraat se wonderland.

7. En nou, waar is sy pragverskyning?
Waarom verbreek U sy omheining?
Waarom gedenk U nie aan hom?
Die besvark woel sy akker om;
'n ieder pluk en gaan verby,
en wilde diere kom daar wei.

8. Keer weer, o God der leërmagte!
Verhoor ons in ons jammerklagte.
Skou uit die hoë hemel neer,
besoek u wynstok soos weleer;
en laat u hand die seun bewaak
vir U gekweek en grootgemaak.

9. Hy staan verbrand op ope velde;
hy's omgekap; van al u skelde
vergaan die volk, deur U geplant.
Ag, laat u sterke regterhand
wees met die seun wat U, o Heer,
gekweek, gesterk het tot u eer.

10. O Here God der leërskare,
verlos u volk uit doodsgevare;
dan sal ons U weer dien en eer.
O Herder, lei, herstel ons weer,
verkwik, verlos ons deur die lig
wat afstraal van u aangesig.

# 254.—Hou U my hand, ek is so swak, so hulp'loos

H. P. MAIN

1. Hou U my hand, ek is so swak, so hulp'-loos; Ek waag geen
2. Hou U my hand, en trek my daag-liks na - der, Ja, na - der
3. Hou U my hand, die pad is steil en don - ker, Tot - dat u
4. Hou U my hand by gind - se don - ker wa - ter, Die doods - ri-

1. tree as U nie met my gaan! Hou U my hand, want
2. by U - self, my hoop, my al! Hou U my hand, so-
3. godd' - lik' lig rys voor my oog! En as ek deur ge-
4. vier, deur U oor - brug vir my; Tot eens my siel in

1. dan, o lie - we Hei - land, Val vrees vir kwaad my nie ge - du - rig aan!
2. dat ek nim - mer dwaal nie; En as ek strui-kel, laat my tog nie val.
3. loof die glans ge - waar - word, Dan styg 'n lof - lied uit my hart om - hoog.
4. he - mel-vreug - de ju - bel: U ster - ke hand het vei - lig deur - ge - lei!

# 255.—Laat ons nou die Heer

*PSALM 81* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Laat ons nou die Heer, Wat sy volk ver - bly het
2. Laat die trom-mel hoor By die toon - ge - men - gel
3. Laat ba - sui - ne klink As aan la - e tran - se
4. Want dis die be - vel Wat al - om weer - klink het

1. Deur sy sterk - te, eer! Hom die gro - te God
2. Van 'n ju - bel - koor! Laat die har - pe - naar
3. Nu - we maan weer blink! Blaas hul nog 'n keer,
4. On - der Is - ra - el; Dis die groot ge - bod

1. Wat weer fees - ge - not Vir sy volk be - rei het.
2. Klank van sag - te snaar Deur dié blyd-skap stren - gel!
3. As die Paas - maan weer Skyn met vol - le glan - se.
4. Van 'n trou - e God Wat aan ons ge - dink het;

5. wat ons wou bevry
aan die Nyl se boorde
van die slawerny.
Maar as nou my oor
dieper luister, hoor
ek die vreemde woorde:

6. Ék was 't wat hul juk
eind'lik opgelig het
toe jul, hard gedruk,
hand en skouer vas
aan die draerslas,
slawediens verrig het.

7. Jul 't geroep, en my
antwoord was 'n wonder:
om jul uit te lei,
het uit onweerskuil,
waar die dreunings skuil.
my bevel gedonder.

8. Deur die dors gekwel,
is hul, nooit tevrede,
op die proef gestel
in hul trou aan My,
wat hul uit wou lei
deur my wonderhede

9. Neig, my volk, jul oor,
— dis wat Ek getuig het —
neig jul oor en hoor:
Ag, as Israel
maar op my bevel
voor my woord gebuig het!

10. Onder jul mag geen
afgodsbeeld verrys nie:
Ek is God alleen!
Jul mag god of heer
wat die nasies eer,
met geen lofstem prys nie.

11. Ek is God en Heer
wat die volk bevry het —
Ek en niemand meer!
Wat jul deur my hand
uit Egipteland
veilig uitgelei het.

12. Open julle mond,
eis van My vrymoedig
op my trou verbond:
al wat jul ontbreek,
skenk Ek, as jul smeek,
mild'lik en oorvloedig.

13. Maar my volk wou My
nie gewillig eer nie,
aan my diens gewy;
ver van My vandaan
het hul weggegaan
en My nie begeer nie.

14. Toe 't Ek hul laat gaan
op hul donker spore,
weg van My vandaan;
in hul hart verhard,
in hul sin verward,
in hul weg verlore.

15. Ag, as hul maar net
na my raad wou handel,
op my woord wou let!
As hul maar wou hoor,
in die veil'ge spoor
van my wet wou wandel!

16. Vyande sou dan
voor my mag gebuk het —
hul wat, saamgespan,
met 'n slaweband,
met 'n ysterhand
Israel verdruk het.

17. Godverlaters sou
veinsend Hom gevrees het
met 'n skynberou;
maar my volk se tyd
sou in ewigheid
vrede^en bloei gewees het.

18. Koring, vet en goed,
sou die lande^oorgroei het,
om hul mild te voed.
In die dorste streek
sou 'n heuningbeek
uit die krans gevloei het.

# 256.—Moet jy stry teen moeilikhede

*GESANG 28* VAN DER PAUW, 1805

1. Moet jy stry teen moeilik - he - de, Christen, treur nie oor jou lot!
2. Kan die nood nie gro-ter wees nie, Sien jy self geen uit-koms meer,
3. Bou in kom-mer - vol - le da - e Al • jou hoop op Hom al - leen;
4. Hy sal geen be - lof - te breek nie, Ja en A-men is sy Woord.

1. Krag ont - vang jy op jou be - de. Moet jy stry teen moei-lik - he - de,
2. Tog het jy geen kwaad te vrees nie. Kan die nood nie gro-ter wees nie,
3. Hy hoor al jou sug-te-en kla - e. Bou in kom-mer-vol-le da - e
4. Hy laat ons nie vrugt'-loos smeek nie. Hy sal geen be - lof - te breek nie;

1. Wees te - vre - de met jou lot. Hy, jou Red-der, is jou God!
2. Sien jy self geen uit-koms meer, God, jou God, red keer op keer.
3. Al jou hoop op Hom al - leen — Hy kan help, ja, Hy al - leen!
4. Ja en A - men is sy Woord, Vei - lig bou ons daar-op voort.

5. Ja, in duisend bange stonde
het Hy steeds getroos, gered;
ewig word Hy trou bevonde.
Ja, in duisend bange stonde
het Hy steeds getroos, gered
op die kinderlik' gebed.

6. Weg dan met jou bange sorge,
volg gehoorsaam sy gebod!
Is die toekoms ook verborge,
Hy, die Vader, dra ons sorge.
Volg gehoorsaam sy gebod —
Hy, jou Redder, is jou God!

# 257.—Heiland, deur u tere˘ontferming

M. PETERS *SOUTHGATE* T. B. SOUTHGATE

1. Hei - land, deur u te - re˘ont - fer - ming Is al - les wel;
2. Gaan ons ook deur bit - ter ly - ding, Tog is dit wel.
3. Daar is heil vir ons te wag - te, Al - les is wel.

1. Ein - de - loos is u be - sker - ming, Al - les is wel.
2. In u heil is ons ver - bly - ding, Al - les is wel.
3. Ons ge - loof sing selfs deur nag - te: „Al - les is wel!"

1. Deur u bloed wat ons be - vry het, U ge - na wat ons ver - bly het,
2. Skenk, o Va - der, ons u hoe - de; Hei - land, neig ons hart ten goe - de;
3. Re - ken steeds op Gods ge - na - de; Gaan met Je - sus hulp te ra - de,

1. En u hand wat ons ge - lei het, Is al - les wel!
2. Maak, o Gees, ons bly te moe - de, Dan is dit wel!
3. Dan bring dood nòg le - we ska - de, Al - les is wel!

# 258.—Jesus, Redder van ons siele

W. L. VINER

1. Je - sus, Red - der van ons sie - le, Wat u ska - pe vei - lig lei;
2. O, hoe don - ker was my le - we Voor ek, Hei-land, u - we was;
3. Nou be - sit my hart tog eind'-lik Waar-na ek so lank moes smag;
4. Laat my steeds ge - denk die duis - ter Waar-uit ek nou is ver - los;

1. Wat ons van die wre - de wê - reld En die af - grond wil be - vry;
2. Niks, niks kon my rus ver - se - ker, Al - les, al - les was 'n las;
3. Vre - de, vreug-de, eew - ge le - we, Meer as ek ooit kon ver - wag.
4. Wat die red - ding van my siel U, Dier-b're Hei-land, het ge - kos;

1. Neem en lei ook my, o Heer, My 'n son-daar, en niks meer!
2. Al my stre - we kon die smart Nim-mer le - nig in my hart.
3. Want u kruis-dood maak my vry, En u le - we sa - lig my.
4. Maak my need - rig, U ge - lyk, Voer my in u he - mel - ryk!

# 259.—Rus van vermoeides

A. LEGGE

1. Rus van ver - moei - des, Vreug-de in smart, Hoop van be - druk - tes,
2. As ek soms strui - kel, Hou U my weer; Som-tyds ver - hef U,
3. Op U ver - trou ek, Hulp in die nood, Vree in my ster - we,

1. Troos van die hart; Tuis - te vir vreem - des, Krag on - ver - diend —
2. Soms druk U neer; Dwaal ek in duis - ter, U soek en vind,
3. Le - we in dood; Deel van ver - los - tes, Prys on - ver - diend —

1. Je - sus, my toe - vlug, Red - der en Vriend!
2. Min en om - hels my — Red - der en Vrind!
3. U is my al - les, Red - der en Vriend!

# 260.—Lei, vriend'lik' Lig

C. H. PURDAY

1. Lei, vriend'-lik' Lig, deur aard - se duis - ter - nis, Lei U my voort! Swart is die
2. Ek het nie al - tyd so van U be - geer Om my te lei; Eers wou ek
3. U wat so lank my gids was, lei my tans Ook vei - lig voort! Deur vlei en

1. nag, waar ek 'n swer - wer is, Lei U my voort! Lig my tog voor, dis
2. self my le-wens-weg be-heer, Nou lei U my. Ag! ek was dwaas, ver-
3. vloed, oor el - ke kloof en krans, Na gind - se poort, Waar, skoon soos eng' - le,

1. nie dat ek be - geer Om ver te sien, net stap vir stap, o Heer!
2. sot op y - del - heid; Ver - geef tog, Heer, ge - denk nie daar-die tyd!
3. saal - ge dier - b'res staan, Hier eens be - min, en reeds voor - uit - ge - gaan.

---

**(Vervolg van volgende bladsy)**

4. Voortaan is dit Christus, ja, Christus alleen,
   selfs waar ek in droefheid moet kniel;
   geen stryd is te swaar nie, in lewe en dood
   bly my Heiland die troos van my siel.

5. Ja, Heer, dis op U, op u koms dat ek wag;
   dié hoop sal my altyd besiel;
   dan klink op die wolke die stem van die Heer —
   o hoe salig die uur vir my siel!

# 261.—As vrede my pad deur die wêreld verlig

H. G. SPAFFORD P. P. BLISS

1. As vre - de my pad deur die wê - reld ver - lig, As smar - te my
2. Hoe fel die be - soe - king, hoe Sà - tan ook trag Om my te ver-
3. Voor - heen het die son - de ge - du - rig ge - kwel, En dik - wels my

1. dreig te ver - niel, Dan ant - woord ek vry, wat - ter lot my ook
2. trap met sy hiel, Steeds gryp ek weer moed, want my Hei - land is
3. vreug - de ver - teer; Nou 's al - les ver - geef en ge - heg aan sy

*Koor*

Dit is wel

1. tref: Dit is wel, dit is wel met my siel!
2. daar, En Hy stort nu - we krag in my siel.
3. kruis: o My siel, loof die Heer, loof die Heer!

Dit is

met my siel,

wel met my siel, Dit is wel, dit is wel met my siel!

(vervolg op vorige bladsy)

# 262.—Teen elke stormwind wat daar woed

H. STOWELL | *WHITBURN* | H. BAKER

1. Teen el - ke storm - wind wat daar woed, Teen el - ke
2. Dis daar waar Je - sus vre - de bied, Met vreug - de -
3. Dis daar waar ons me - kaar ont - moet, Ver - e - nig
4. Daar dra ge - loof ons deur die swerk, Sal ruim-te-en

1. he - te tra - ne - vloed, Is daar by Gods ge-
2. o - lie ons be - giet; So vei - lig kan ons
3. in ge - meen - skap soet; Hoe ver ge - skei, waar
4. tyd ons nie be - perk, Daar sien ons reeds die

1. na - de - troon 'n Skuil-plek waar ons vei - lig woon.
2. nê - rens woon, As dig - by die ge - na - de - troon.
3. ons ook woon, Ver - bind ons Gods ge - na - de - troon.
4. glo - rie - kroon, Ook vrug van Gods ge - na - de - troon.

# 263.—O Liefde, diep oor my begaan

A. L. PEACE

1. o Lief - de, diep oor my be - gaan, Neem my met al wat my ver-
2. o Lig, wat hier my pad be - skyn, En my met he - mels-gloed om-
3. o Vreug - de, selfs in leed en pyn, Vir U ont - sluit ek nou my

1. moei! Sien my tog in ge - na - de aan — En
2. krans — My ei - e flik - ker - lig wat kwyn, Sal
3. hart; Die re - ën laat die boog ver - skyn, Ge-

1. laat, o Bron van my be - staan, U krag in my ook vloei.
2. eens in eew - ge son-ne - skyn Ont - waak tot sko - ner glans!
3. wis daag, na die nag ver - dwyn, Die mô - re son - der smart!

4. O Kruis, al druk u my ook neer,
tog is daar buite u geen troos;
uit stof hier deur die graf verteer,
bloei eens 'n heerlik lewe weer,
'n lewe eindeloos!

# 264.—Aanbid nou die Heer, so heerlik in mag

WILLIAM CROFT, 1708

1. Aan - bid nou die Heer, so heer - lik in mag, Sing dank-baar en
2. Ge - tuig van sy mag en hul - dig Hom - self. Sy kle - ding van
3. Geen tong kan be - skryf u eind' - lo - se trou, Dit drup - pel so
4. Ons, skep-sels van stof, hoe nie - tig en bros, Op U kan ons

1. eer sy lief - de - en krag; Hy hoed en be - waar ons, be-
2. lig om - soom die ge - welf; In weer - lig en wind kry sy
3. sag in re - ën en dou; Dit stroom van die heu - wels, daal
4. bou, nooit laat U ons los. Teer is u ont - fer - ming, u

1. skik oor ons lot, In heer - lik - heid troon Hy, die e - wi - ge God.
2. oor - de - le vorm, Sy pad is ge - kies in don - der en in storm.
3. neer op die veld, Dit skyn deur die lug - ruim en ster-re‿on-ge - teld.
4. heil on - ver - diend: U, eew - ge Be - sker - mer, Ver - los - ser en Vriend!

# 265.—Gods volmaakte vrede

P. K. DE VILLIERS

1. Gods vol-maak-te vre - de Is 'n stroom ge - lyk, Heer - li - ke ver-
2. Slegs Hy kan be - vei - lig Deur sy eew - ge hand; Teen sy al - ver-
3. Al - les kom van bo - we, Lou-te - ring en vreug; Lief - de bring ons

1. kwik - king, Lief-lik, soet en ryk. Hoe vol-maak tog vloei dit,
2. mo - ë Hou geen vy - and stand. Dan kwel ons geen kom - mer,
3. al - les, Kwel dit of ver - heug. Laat ons bou op Je - sus;

1. Die - per op die duur; Hoe vol-maak tog groei dit, Vol - ler ie - der uur!
2. Druk geen las ons neer, Maar in stil - le vre - de Dien ons slegs die Heer.
3. Volg maar sy be - stel; As ons op Hom re - ken, Maak Hy al - les wel!

*Koor*

Har - te wat ver - trou - end Stil in God be - rus,

Vind, na sy be - lof - te, Vol - le vree en rus.

## 265—GODS VOLMAAKTE VREDE *(Ou Wysie)*

1. Gods vol - maak - te vre - de Is 'n stroom ge - lyk,
2. Slegs Hy kan be - vei - lig Deur sy eew - ge hand;
3. Al - les kom van bo - we, Lou - te - ring en vreug;

1. Heer - li - ke ver - kwik - king, Lief - lik, soet en ryk.
2. Teen sy al - ver - mo - ë Hou geen vy - and stand.
3. Lief - de bring ons al - les, Kwel dit of ver - heug.

1. Hoe vol - maak tog vloei dit, Die - per op die duur;
2. Dan kwel ons geen kom - mer, Druk geen las ons neer,
3. Laat ons bou op Je - sus; Volg maar sy be - stel;

1. Hoe vol-maak tog groei dit, Vol-ler ie-der uur!
2. Maar in stil-le vre-de Dien ons slegs die Heer.
3. As ons op Hom re-ken, Maak Hy al-les wel!

*Koor*

Har-te wat ver-trou-end Stil in God be-rus,

Vind, na sy be-lof-te, Vol-le vree en rus.



# 266.—Dierb're Heiland, U het my

F. R. HAVERGAL — BORTNIANSKI, 1752-1825

1. Dier - b're Hei-land, U het my Vry - ge - koop met kos - baar bloed;
2. An - der mees-ters het van my Lank be - sit ge - had, o Heer!
3. Dier - b're Hei-land, U be - hoor Ek ge - heel; be - vei - lig my;
4. Dier - b're Hei-land, wat U wil, Sal ek met ge - duld aan - vaar;

1. Van u kruis - hout stroom dit vry, Soos 'n vol - le he - lings - vloed;
2. Nou sal dit my be - de bly, Dat ek U al - leen mag eer;
3. Lig my met u waar - heid voor; Wil my op die reis ge - lei;
4. Maak in te - ë - spoed my stil, Laat on - stui - mig - heid be - daar;

1. Laat my hart u woon - plek bly, E wig aan U toe - ge - wy!
2. Nie-mand an - ders is daar, Heer, Wat my hart naas U be - geer!
3. Aan u voe - te val ek neer, Wees my al - les, trou - e Heer!
4. Salf my oog, en laat my sien Waar ek U, o Heer, kan dien!

5. U het geen behoefte, Heer,
aan my dienste, so gering;
tog verlang ek slegs u eer,
hulde U alleen te bring;
U wat my met eer bekroon,
wil ek ewig lof betoon!

6. Dierb're Heiland, staan my by,
help my, swak en so vol vrees,
al my krag en tyd U wy,
steeds u stem gehoorsaam wees;
leer my, Heiland, op U sien,
U met vreugde‿in vryheid dien!

# 267.—O, bly met u genade

M. VULPIUS (1609)
WEIMAR

1. O, bly met u ge - na - de Ons, Je - sus Chris-tus, by;
2. Bly na - by met u woor - de, Ver - los van al - le vrees,
3. Wil met U guns be - je - ën Ons har - te, ry - ke Heer!
4. O, bly ons by, Ge - trou - e, Gee ons stand-vas - tig - heid!

1. Dat bo - se lis of ska - de Ons nim - mer van U skei!
2. Tot eens in gind - se oor - de U heil ons deel sal wees.
3. Maak u ge - na - de‿en se - ën Ge - du - rig in ons meer.
4. Eens word ge - loof aan - skou - e: Na stryd kom sa - lig - heid.



## (g) TOEWYDING EN HEILIGMAKING

# 268.—Tot U hef ek hart en hande

*PSALM 25* LOUIS BOURGEOIS, 1551

1. Tot U hef ek hart en han-de; Op U, Heer, ver - laat ek my;
2. Leer my, Heer, u reg - te we - ë, Wys die reg - te pad my aan;
3. Dink aan my in me - de - do - ë As ek bid-dend voor U pleit;
4. God is goed in al sy han-del, En sy pad is en - kel reg;

1. Laat die vy - and oor my skan-de, Oor my val, hom nooit ver - bly.
2. Maak my hart daar - toe ge - ne - ë, Om met lus daar - op te gaan.
3. Mil - de han - de, vriend'-lik' o - ë Is by U van e - wig - heid.
4. Daar-om laat Hy son-daars wan-del In die waar-heid van sy weg.

1. Ja, U sal hul nooit ver - laat Wat in u ver - trou - e wan - del,
2. Wil my deur u waar-heid leer, Lei my dwa - len - de ge - dag - te;
3. Dink nie aan die son - des meer Van 'n yd' - le jonk-heids - le - we;
4. Hy sal met sy hand hul lei Wat ver - dwaal was en ver - lo - re;

1. Maar U dek hul met u smaad, Wat hier trou-e-loos-lik han-del.
2. Want U is my heil, o Heer! U is ek al-tyd te wag-te.
3. Wil tog, om u goed-heid, Heer, Al my son-des my ver-ge-we!
4. Wie sag-moe-dig is, laat Hy Wan-del op sy reg-te spo re.

5. Ja, Gods weg is goedheid, klaarheid,
en sy werk altyd getrou
vir wie wandel in sy waarheid
en op sy beloftes bou.
Wil my dan, u Naam ter eer,
al my sondeskuld vergewe;
want ek het teen U, o Heer,
swaar en menigmaal misdrewe!

6. Wie's die man wat hier benede
in Gods vrees sy weg wil gaan?
God sal self sy wank'le skrede
voortlei in die regte baan.
Al wat goed is, sal Gods hand
hom in stilheid laat verwerwe;
en die lank beloofde land
sal sy nageslag beërwe.

7. Gods geheim'nis is die lewe
vir wie wandel in sy vrees;
en Hy 't sy verbond gegewe
om vir hul 'n lig te wees.
'k Hou my oë op die Heer
wat my so getrou gelei het,
want Hy voer my voete weer
uit die net wat hul gesprei het.

8. O my God, ontferm U oor my
in my diepe ongeluk;
eensaam is ek — o verhoor my! —
gans ellendig en in druk.
Om my heen, aan alle kant,
is die skrik van duisend dode;
laat dan, Heer, u regterhand
my verlos uit al my node.

9. Slaan op my ellende^u oë;
hoor my, Heer, uit medely:
neem my sondes uit meedoë
almal weg, vergeef dit my!
Heer, aanskou die leërmag
wat om my vermenigvuldig,
want hul lê op my en wag —
vol van haat en ongeduldig.

10. Red my van geweldenare;
'k steun op U in teëspoed.
Laat opregtheid in gevare,
met die onskuld, my behoed.
Red u volk, o troue Heer,
uit die hand van sy bestryder
en wees Isr'el immermeer
'n genadige bevryder!

# 269.—Net soos 'n rots, gesterk, gestewig

*PSALM 31* JAN S. DE VILLIERS

(Ook op wysie Ges. 174)

1. Net soos 'n rots, ge - sterk, ge - ste - wig Teen storm en on - ge ty,
2. O, neig u oor en red 'n ly - der, Wees my by storm - ge - rug
3. U is my eew - ge rots, o He - re! Diep in u veil' - ge sy

1. Is U, o Heer, vir my. Maak my tog nie be - skaamd vir e - wig.
2. 'n Rots om in te vlug! Wees my 'n ves - ting, o Be - vry - der,
3. Sal ek ge - nes - tel bly. U sal my lei, u Naam ter e - re,

1. Be - vry my, hoor my be - de Na u ge - reg - tig - he - de.
2. Wat op 'n berg ver - he - we, My vei - lig - heid kan ge we!
3. Tot ek die net ver by is Wat voor my voet ge - sprei is.

4. Ek gee my gees oor in u hande,
my Redder, wat my trou
in veil'ge hoede hou.
Ek haat hul wat met offerbrande
hul neerbuig voor die gode.
Ek steun op God in node.

5. In U, my God, wil ek weer bly wees:
die guns wat U my bied,
wil 'k lofsing in my lied.
U was dit wat my wou naby wees,
wat my in guns aanskou het
toe ek op U gebou het.

6. U het my nimmer oorgegewe
aan vyande wat wreed
getrag het na my leed.
Deur U, bevryder van my lewe,
kan ek met vrye skrede
nou wandel in u vrede.

7. Toon tans, o Heer, u mededoë,
verhoed my ondergang;
ek is beklemd en bang!
'n Swaar verdriet deurknaag my oë,
my siel is mat van klagte,
my liggaam sonder kragte.

8. 'n Bitter smart verteer my lewe;
my tyd word deur geklag
verslyt die ganse dag.
Ek voel my kragte my begewe.
My ongeregtighede
deurwoel my kranke lede.

9. Ek word bespot, beskimp vanweë
my haters; van my smaad
hoor ek die bure praat.
Selfs vriende is my ongeneë:
my, reeds in smart verlate,
ontvlug hul op die strate!

10. Ek is vergeet soos een wat dood is;
ek is — wie dink daaraan? —
soos iets wat al vergaan.
Hul skinder nou dat ek in nood is,
en daar is geen verkwikking,
maar onrus en verskrikking.

11. Terwyl hul raad hou teen my lewe
en teen my samespan
met heimelike plan,
het ek my aan U oorgegewe.
Op U staan my verwagting
by smaadtaal en veragting.

12. Heer, in u hande is my tye;
ek steun in al my leed
op U alleen wat weet
die maat en einde van my lye.
Red my, o sielsverblyder,
van vyand en bestryder.

13. Onthou my nie u wonderlig nie:
blik in u goedheid neer,
en red my tog, o Heer!
Laat my nie voor my haters swig nie.
Laat nooit verleë sug nie
wie biddend tot U vlug nie.

14. Beskaam, verskrik die goddelose,
laat hul in skande kom.
Laat in die dood verstom
die valse lippe van die bose,
hul wat my heilsverwagting
bespot het met veragting.

15. Hoe groot is, Heer, u seënstrome
vir wie opreg van gees
wil wandel in u vrees!
Hoe groot die vreugde van die vrome
as almal klaar bemerk het
die heil wat U bewerk het.

16. U steek hul weg, al u vereerders:
daar's berging in die lig
van God se aangesig.
U steek hul weg vir samesweerders
en hoed u gunstelinge
vir tong- en twisgedinge.

17. Geloofd sy God vir sy genade,
so wonderbaar en groot
aan my, sy gunsgenoot.
Sy oog slaan my in liefde gade;
Hy lei my na 'n veste
in veiliger geweste.

18. In moedeloosheid neergeboë,
het ek, deur vrees gejaag,
weleer te gou geklaag:
„Ek het verdwyn, weg van u oë."
Ook dan is voor u ore
my roepstem nie verlore.

19. Bemin die Heer, sy gunstelinge!
Hy sal jul nooit verlaat,
maar straf die trotse daad
deur goddelike regsgedinge.
Wees sterk dan, en behoue,
in stille Godsbetroue.

# 270.—Soos 'n hert in dorre streke

*PSALM 42* L. BOURGEOIS, 1551

4. 'k Dink aan God in donker dae
uit die land van die Jordaan;
Hermon hoor my kerme‿en klae,
met die klein gebergte, aan.
Weedom gryp my binnenste‿aan,
as u waters oor my gaan,
as ek, in my smart bedolwe
wegsink in u watergolwe.

5. Maar die Heer sal in my lewe
weer oordag sy guns gebied.
Ook deur donker nag omgewe,
sing ek nog my pelgrimslied.
Ja, ek lofsing in die nag,
want ek bly die Heer verwag;
my gebed sal opwaarts strewe
na die bronwel van my lewe.

6. Heer, my Rots, op U betrou ek.
Waarom dan vergeet U my?
Ganse dae‿en nagte rou ek
onder druk en dwing'landy;
want ek hoor die vyand spreek
wat my met sy spot deursteek,
en my toeroep met veragting:
„Waar's die God van jou verwagting?"

7. O my siel, waarom onrustig?
En wat buig jy jou in my?
Waarom in Gods lof onlustig
as dié spotstem jou bestry?
Menigmaal het Hy jou druk
laat verwissel in geluk.
Hoop op God, in Hom weer rustig!
In sy lof sal 'k my verlustig.

# 271.—God het ek lief, want dié getroue Heer

*Psalm 116 (Mel. PSALM 74)* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. God het ek lief, want dié ge - trou - e Heer Hoor na my stem
2. Om my was ban - de‿en strik-ke van die dood; En ang-ste van
3. „Ag, red my, Heer, na u be - lof - te - nis!" Toe 't God ge - hoor;
4. Een - vou-di - ges wil God steeds ga - de - slaan. 'k Was uit - ge - teerd,

1. uit vry - e wel - be - ha - e; Ek roep Hom aan in al my
2. die hel het my laat be - we; Ek was be - noud, vol droef-heid
3. Hy is my lof - sang waar - dig; Hy is die Heer wat goed is
4. maar Hy is vol ont - fer - ming. Soek dan, my siel, jou rus in

1. le-wens-da - e, Hy skenk my hulp, Hy red my, keer op keer.
2. was my le- - we; Maar'k het die Heer ge - smeek in al my nood:
3. en reg - vaar - dig, En vir sy volk groot van ont - fer-ming is.
4. sy be - sker - ming, Hy 't jou ver - los en aan jou wel-ge - daan.

5. U het my siel weer van die dood bevry;
in droefenis droog U, o Heer, my trane;
U lei my voet langs nuwe lewens-bane,
om in u lig te wandel, lewensbly.

6. Ek het geglo, toe ek, in smart gedaal,
dit uit moes spreek: „Ek is terneer-geboë,"
en uit moes roep, deur sware smart bewoë:
„Die mens se woord is enkel leuen-taal."

7. Wat kan 'k die Heer vir al sy guns vergeld?
Wat kan 'k Hom bring uit dank vir sy genade?
Ek sal Hom prys vir sy verlossings-dade
en by die kelk van heil sy Naam vermeld.

8. Al my geloftes, uitgespreek in nood,
sal ek betaal as ek voor U mag nader
en met u gunsvolk in u huis ver-gader.
Hoe kost'lik, Heer, is in u oog hul dood!

9. Ag, Heer, ek is, o ja, ek is u kneg
seun van u diensmaagd, in u diens gebore:
my bande is los; vir hoër diens verkore,
bring ek die offers, aan U toegeseg.

10. Ek sal u Naam met dankerkent'nis prys
te midde van die feestelike skare.
Jerusalem, ek hoor om jou altare
die lofgeluid wat tot Gods eer verrys.



# 272.—’k Sal met my ganse hart, o Heer

*PSALM 138* L. BOURGEOIS, 1543

1. ’k Sal met my gan - se hart, o Heer, U loof en eer,
2. Hoe hoog is nou in el - ke oord U Naam en Woord
3. Dan breek hul saam in sang-stem uit; ’n Lof - ge - luid
4. As in my angs en te - ë - spoed Die krag en moed

1. U hoog-heid hul - dig, En voor die go - de, in
2. Om - hoog ge - he - wel U het my siel, op
3. Klink U dan te - ë. Want groot is God in
4. My wil be - ge - we, As vy - an - de van

1. psalm-ge - klank, U bring die dank Aan U ver - skul - dig.
2. sy ge - bed, Ver - hoor, ge - red, My laat her - le - we.
3. heer-lik - heid, Sy ma - jes - teit In al sy we - ë.
4. veg - lus brand — Dan kéér u hand En red my le - we.

1. Ek sal my neer-buig op u eis, Na u pa - leis,
2. Die wê - reld - vors - te sal, ó Heer, U groot-heid eer
3. Hy slaan, hoe - wel on - ein - dig hoog, Op hul die oog,
4. Die Heer is goed en won - der - sterk: Hy sal sy werk

1. Die oog na bo - we. En, om u guns en waar-
2. In ho - ë to - ne, Wan - neer u woor-de word
3. Wat need-rig le - we, Maar sien van ver die klein-
4. Deur niks laat keer nie. Laat my, o Heer wat my

1. heid saam, U heil'-ge Naam Eer - bie - dig lo - we.
2. ge - hoor En aan-sweef oor Hul wank'-le tro - ne.
3. heid aan Van groot-heids - waan Wat hoog wil stre - we.
4. be - waar, Tog nóu nie vaar, En nim - mer - meer nie.

## 273.—Loof uit die heemle, loof die Heer

*PSALM 148* JOH. DE HEER

1. Loof uit die heem-le, loof die Heer! Loof in die hoog-tes, sing sy eer!
2. Loof, he-mel van die heem-le hoog, En wa-ters van die wol-ke-boog,
3. Loof van die aard' die Heer se Naam, o Wal-vis, met die diep-tes saam!

1. Loof, heil' - ge eng' - le, om sy troon, Die God wat in die hoog-te woon!
2. Wat van die aar - de 't op - ge - vlug Tot in die boon-ste, lig - te lug!
3. Loof, sneeu en damp! Loof, vuur en hael Wat uit die on-weers - he-mel daal!

1. Loof al-mal saam, o le-ër-mag - te, Wat Hom om-ring as trou-e
2. Want op sy woord is hul ge-wor - de; Hy 't hul be-ves-tig en 'n
3. Loof, wind wat aan-storm oor die vel - de En brui-send ons sy woord kom

1. wag-te! Loof, blink ge-stern-te, maan en son: Hy is van al-le lig die bron.
2. or - de Vir e-wig en al-toos ge-gee—Geen-een van hul sal dit oor-tree.
3. mel - de! Loof, berg en bult, en boom en vrug, En se-ders van die ho-ë lug!

4. Loof, wilde diere‿en alle vee;
en al wat kruip, loof almal mee!
Loof, voëls in die vrye lug!
Loof, volke‿en konings hoog gedug!
Loof, regters in jul regsgedinge;
die maagde met die jongelinge!
Sing, oud en jonk, verruk van vreug —
wees in die God van heil verheug!

5. Laat almal saam die Here prys:
sy Naam alleen het hoog gerys;
oor aarde‿en hemel, ver en wyd,
sien ons sy glans en majesteit.
Hy wou, die horing vol vermoë,
die glorie van sy volk verhoë:
sing dan, o volk, met hoog geskal
die lofsang van die groot heelal!

# 274.—Loof God, loof sy Naam alom

*PSALM 150* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Loof God, loof sy Naam al - om! Loof Hom in sy hei-lig - dom!
2. Loof God met ba-suin-ge-klank! Gee Hom eer, be-wys Hom dank!
3. Loof God — dit is sy be - vel — Met die hel-der sim-bel - spel!

1. Loof die Heer se gro-te mag In die he-mel van sy krag!
2. Loof Hom met die harp en luit! Loof Hom met die trom en fluit!
3. Loof Hom met die klink-me-taal Van die vro-li - ke sim-baal!

1. Loof Hom om sy mo-ënd - he - de, Om die me-nig - vul-dig - heid
2. Loof Hom met die bly-e sna - re! Al wat klank het—laat dit hoor,
3. Loof die Heer en gee Hom e - re — Al wat kruip en roer en sweef,

1. Van sy mag en ma-jes - teit — Voor sy troon en hier-be-ne - de!
2. Laat dit op-klink uit die koor Van 'n jui-gend-bly-e ska - re!
3. Al wat a - sem het en leef! Hal - le - lu - ja, loof die He - re!

# 275.—Salig hy wat arm van gees is

*GESANG 61* — STAINER

(Ook op wysie Ges. 68)

1. Sa - lig hy wat arm van gees is, Sy - ne is Gods ko - nink - ryk;
2. Sa - lig hy wat treur oor son - de, Want die Troos - ter is na - by;
3. Sa - lig hy wat stil - sag - moe - dig Al sy leed en kom - mer dra,
4. Sa - lig hy wat dors na le - we, Hon - ger na ge - reg - tig - heid,

1. God, in lief - de - vol - le deer - nis, Maak aan eng' - le hom ge - lyk,
2. Lief - de - ryk heel Hy sy won - de Met ver - troos - tend' me - de - ly;
3. En al is sy lot ramp - spoe - dig, Nim - mer mur - mu - reer of kla;
4. Na 'n sie - le - spys ver - he - we Ver bo aard - se heer - lik - heid;

1. En uit ry - ke o - wer - vloed Skenk Hy hom die hoog - ste goed.
2. Tra - ne van boet - vaar - dig - heid Dien tot eew - ge sa - lig - heid.
3. Ly hy hier ook me - nig - werf, Eens sal hy die aard - ryk erf.
4. Hy wat bid - dend op - waarts kyk, Word ver - sa - dig mild en ryk.

5. Salig hy wat teer van harte,
deel sy broer se leed en smaad,
droog sy trane, heel sy smarte
en hom steun met woord en daad;
waar sy Regter eens gebied,
sal barmhartigheid geskied.

6. Salig hy wat rein van harte,
toegewy en onverdeeld,
biddend onder stryd en smarte
ywer na Gods deugdebeeld;
in die klare hemellig
sien hy eens Gods aangesig.

7. Salig hy wat pleit vir vrede,
eendrag, troue broedersin;
wat deur liefde en gebede
haat en vyandskap oorwin;
is sy deel hier mensespot,
daar heet hy 'n kind van God.

8. Salig hy wat hier op aarde
dra om Christus Naam ontwil,
trots gekrenkte eiewaarde,
smaad en laster lydsaam-stil;
heerlik groot die vreugdeloon
wat hom wag daar voor Gods troon.

# 276.—Ons wil U needrig wy ons lewe

*GESANG 125* DUITS ± 1700

Ons wil U need-rig wy ons le - we, U volg waar U ons ook ge - lei,
U gans ten of - fer oor - ge - ge - we, Met dank-baar-heid U toe - ge - wy.
Ge - trou - e Leids-man slaan ons ga - de; Vol - ein-der, gee dat deur u krag
Die heer-lik' werk van Gods ge - na - de In ons vol - bring word dag na dag!

# 277.—Heil'ge Jesus, my ten lewe

*Gesang 62 (Mel. GESANG 32)*

PHILIPP NICOLAI, 1599

1. Heil'-ge Je - sus, my ten le - we, Ter hei - lig - ma-king my ge - ge - we,
2. Hei-land, al u le-wens-da - e Was steeds Gods wil u wel-be - ha - e,
3. Steeds ar - beid-saam el - ke ston - de Met he - ling van die smart en son - de,

1. Hoe heer - lik is u hei - lig - heid! Hemels - voor-beeld, al die luis - ter
2. Voor Hom was U in al - les stil. O, mag al my le-wens - da - e
3. Het U ge - help, ge - troos, ge - dien; Ja, U was te al - le ty - e,

1. Van eng'-le - hei - lig-heid word duis - ter By u vol - maak - te hei - lig - heid.
2. Wat God be - haag, ook my be - ha - e, En ek my wil voeg na sy wil!
3. o Heer, ver - vul met me - de - ly - e, En het geen tyd of krag-te ont-sien.

1. o Heer, so on - be - smet, U is my hoof en wet. Heil'-ge Je - sus,
2. Dat ek met al my lus Slegs in sy wil be - rus! Hoor my sug - te,
3. Leer my dan el - ke dag Wat U van my ver - wag. Maak my waak - saam,

1. O, hei - lig my Dat, U ge - wy, My hart en wan - del hei - lig sy!
2. O, hei - lig my Dat, U ge - wy, Ek al - tyd on - der - wor - pe sy!
3. O, hei - lig my Dat, U ge - wy, Ek in my roe - ping wak - ker sy!

4. Wat 'n liefde en mededoë
en teerheid was daar in u oë
en minsaamheid in u gelaat!
Vriend en vyand, hoe onwaardig,
vir elkeen was U hier volvaardig
tot troos en hulp, met raad en daad.
Ag, was die minsaamheid
ook in my doen altyd!
Dierb're Heiland,
o heilig my
dat, U gewy,
ek in my omgang minsaam sy!

5. U, o Jesus, het onskuldig
die skerpste leed verduur geduldig,
met weervergelding nooit gedreig.
Ywer mag by U ontbrand het
as iemand Gods eer aangerand het,
oor eie eer het U geswyg.
In spot het U berus,
vergewing was u lus.
Liewe Jesus,
o heilig my
dat, U gewy,
ek lydsaam en vergewend sy!

6. Heil'ge Jesus, vorm my lede,
my kragte en begeerlikhede;
maak my al meer Uself gelyk
in my sien en in my wandel,
dat in my denke, spreke, handel,
in alles slegs u beelt'nis blyk!
Hervorm veral, volmaak
my hart, Heer, na u smaak!
Heil'ge Jesus,
o heilig my
dat, U gewy,
ek eens volmaak en heilig sy!

# 278.—My lewe sy U toegewy

*GESANG 66* P. HUET

1. My le-we sy U toe-ge-wy, o God van lief-de en vre-de!
2. Dank-sy u trou Sal vreug-de of rou My nooit van U laat wyk nie;
3. My le-we sy U toe-ge-wy, o Seun van God die Va-der!
4. Heer, tot U vlug My ban-ge sug In le-wens-leed en smar-te;

1. U was my gees Tot heil ge-wees, U rig my wank'-le skre-de.
2. En hoe my vlees Ook ly en vrees, My hart sal nooit be-swyk nie.
3. Die klag ver-stom, Die vreug-de kom, Waar ook u volk ver-ga-der.
4. My Steun en Lig, U aan-ge-sig Ver-troos ons droe-we har-te.

5. My lewe sy
U toegewy,
o Gees so vol ontferming!
U weet hoe 'k stry;
U weet hoe 'k ly;
verleen my u beskerming!

6. Dat sondemag
nòg Satans krag
my ooit in stryd laat weifel!
Rig na omhoog
my hart en oog —
sterk my geloof in twyfel!

# 279.—Jesus, Meester, U het my

D. BORTNIANSKI

1. Je - sus, Mees - ter, U het my Vry - ge - koop met kos - baar bloed;
2. An - der mees - ters het van my Lank be - sit ge - had, o Heer!
3. Je - sus, Mees - ter, U be - hoor Ek ge - heel; be - vei - lig my;
4. Je - sus, Mees - ter, wat U wil, Sal ek met ge - duld aan - vaar;

1. Van u kruis - hout stroom dit vry, Soos 'n vol - le he - lings - vloed;
2. Nou sal dit my be - de bly, Dat ek U al - leen mag eer;
3. Lig my met u waar - heid voor; Wil my op die reis ge - lei;
4. Maak in te - ë - spoed my stil, Laat op - stan - dig - heid be - daar;

1. Laat my hart u woon - plek bly, E - wig aan U toe - ge - wy!
2. Nie - mand an - ders is daar, Heer, Wat my hart naas U be - geer!
3. Aan u voe - te val ek neer, Wees my al - les, trou - e Heer!
4. Salf my oog, en laat my sien Waar ek U, o Heer, kan dien!

5. U het geen behoefte, Heer,
aan my dienste, so gering;
tog verlang ek slegs u eer,
hulde U alleen te bring;
U wat my met guns bekroon,
wil ek ewig lof betoon!

6. Jesus, Meester, staan my by,
help my, swak en so vol vrees,
al my krag en tyd U wy,
steeds u stem gehoorsaam wees;
leer my, Heiland, op U sien,
U met vreugde in vryheid dien!

# 280.—Hou my, o Godslam heilig

J. G. DECK *MISSIONARY* L. MASON

1. Hou my, o Gods-lam hei - lig, Aan u deur - boor - de sy;
2. Al - leen in U ver - bor - ge, Kan ek on - wrik-baar staan;
3. Ver - ruk slaan ek U ga - de, Waar ek U eens aan - skou;

1. Al - leen daar is ek vei - lig, Van angs en kom - mer vry!
2. In U ken ek geen sor - ge, As'k in die stryd - perk gaan.
3. U krag en u ge - na - de Word daar eers reg ont - vou;

1. Al dreig ook Sa - tans woe - de, Al baar my harts - tog pyn,
2. U arm oor - win ge - du - rig Die vy - and slu en snood;
3. U luis - ter, roem en e - re, U lief - de won - der - baar—

1. In u ge - na-de'en hoe - de Be - waar U my steeds rein!
2. Steun my u lief - de vu - rig, Dan wyk my sorg en nood.
3. Is daar die lied, o He - re, Van heel die saal - ge skaar!

# 281.—Leer my alles hier benede

*Gesang 67 (Mel. GESANG 29)* F. FUNCKE

1. Leer my al - les hier be - ne - de Stil ver - dra — hoe swaar dit sy,—
2. Leer my stil op paai - e wan-del Waar u oog al - leen my sien,
3. Al sou nie-mand my ook eer nie, Moet ek bit - se las - ter ly;

1. Son - der teen-spraak, steeds te - vre - de Om die min - ste maar te bly;
2. Stil ver - dra en swy - gend han - del, On - ge - merk my naas - te dien!
3. Ken my broer selfs my nie meer nie, Keer elk - een sy rug vir my—

1. Op my ga - wes nooit te roem nie, Of my son - des te ver - bloem nie:
2. Je - sus, U bring deur u le - ring Son-daars-har - te tot be - ke - ring.
3. Nog-tans juig ek as my o - ë Ga - de - slaan u me - de - do - ë,

1. Skenk my hier - toe wys - heid, Heer, Op my be - de im - mer - meer!
2. Bron van oot-moed, leer ook my Stil, oot - moe - dig voor U bly!.
3. Waar U, Heer, in ly - dens - nood U wou of - fer tot die dood.

4. God van dié wat needrig wandel,
wat na menseroem nooit vra;
wat — hoe U mag wil of handel —
eensaam doen en eensaam dra;
God van dié wat nimmer kla nie,
nooit die las onwillig dra nie;
wat — hoe hoog die leed mag gaan —
stil die oë op U slaan.

5. God, my God, ek buig met vreug my
voor u troon in ootmoed neer!
U verkwik, vertroos, verheug my
in die aanskyn van my Heer.
U, o Jesus, selfversaakte,
nooitvolprese en volmaakte,
maak my na u voorbeeld, Heer,
reg ootmoedig tot u eer!

# 282.—Salig om in eie oë

*GESANG 68* J. C. BACH

(Ook op wysie Ges. 61)

1. Sa - lig om in ei - e o - ë Ons ge - ring te ag voor God;
2. Is ons ei - e wil af - ke - rig, En so dik - wels kwaad - ge - sind,
3. Wat ons is, al ons ver - mo - ë, Wat ons lief is, al ons lus,

1. Diep af - hank - lik, in - ge - to - ë, Stil be - rus - tend in ons lot,
2. Na u wil so min be - ge - rig, Waar ons har - te rus kan vind —
3. Die be - geer - te van ons o - ë, Ons ge - noe - ë en ons rus —

1. Need - rig, kin - der - lik en stil Ons te voeg slegs na sy wil.
2. Werp die on - wil dan, o Heer, Deur u Gees in ons ter - neer!
3. Al - les moet ons dank - baar - bly Aan die Heer ten of - fer wy!

4. Ons is gans en al onwaardig!
Eis U dan u gifte weer,
nimmer is dit onregvaardig,
want van U is alles, Heer!
Dit is maar geleende goed
uit u milde owervloed.

5. U slegs is ons dank verskuldig;
en waar U ons liefste vra,
moet ons moedig en geduldig
selfs ook dié beproewing dra.
In u wysheid wil U, Heer,
alles tot ons beswil keer.

6. Vra ons dan wat goed of kwaad is —
Vader, U beskik ons lot;
wat die einddoel van u raad is —
dit is alles goed, o God!
Lout're goedheid, wysheid is
wat die Wysheid self beslis.

7. Mag u Naam maar al die ere
in ons lief en leed ontvang;
wat U ook al doen, o Here —
dit is al wat ons verlang!
Dis ons eer, ons saalge lot,
niks voor U te wees, o God!

# 283.—Middelpunt van ons verlange

*Gesang 118 (Mel. GESANG 21)* HERRNHUT, 1740

1. Mid - del - punt van ons ver - lan - ge, Troos - ter van ons bang ge - moed,
2. Lief - de, met wat me - de - do - ë Het U A - dams kroos aan - skou!
3. Lief - de, spot - taal in u o - re Het deur - vlym u trou - e hart;
4. Lief-de, in U is al ons le - we; U, U is ons hoog - ste goed!

1. Je - sus, met ons dank - b're san - ge Loof ons steeds u lief - de - gloed!
2. Oor die son - daar diep - be - wo - ë, Het u lief - de hom be - hou.
3. Ja, dié smaad was U be - sko - re, In u bitt' - re ly - den - smart.
4. Deur u kruis word ons ge - ge - we Eew - ge rus vir ons ge - moed.

1. Op die diep-be - dor - we aar - de Het U, Hei-land, neer - ge - daal
2. U't ge - stort u bloed en tra - ne In die bang Get - sé - ma - né,
3. O, hoe bit - ter was u be - ker Aan die kruis van Gol - go - ta!
4. Hoe is ons aan U ver - bon - de, Je - sus, Red - der, Seun van God!

1. En vir el - ke skuld - be - swaar - de Met u kos - baar bloed be - taal.
2. Om van god - ver - la - te ba - ne Ons te lei tot rus en vree!
3. Om ons red - ding te ver - se - ker, Het U al - les stil ver - dra.
4. Dank-baar juig ons har-te en mon - de Oor ons e - wig - saal - ge lot!

---

**(Vervolg van volgende bladsy)**

4. U het beloof, Heer Jesus,
   aan dié wat met U gaan,
   dat waar U is daarbowe,
   u dienaars ook sal staan.
   Ek het beloof, Heer Jesus,
   om op u krag te bou;
   o maak my, Vriend en Meester,
   tot in die dood getrou!

5. Maak my u voetspoor duid'lik
   dat ek daarin mag loop,
   en laat my needrig wandel,
   u krag slegs is my hoop!
   O roep my, trek my, lei my,
   bewaar my, tot ek sterf;
   en dan, o dierb're Heiland,
   laat my u hemel erf!

# 284.—Ek het beloof, Heer Jesus

J. W. ELLIOTT

1. Ek het be-loof, Heer Je-sus, Om U ge-trou te dien;
2. O, skenk my u na-by-heid, Die wê-reld is na-by
3. Laat my ver-neem, o Je-sus, U stem, so soet, so stil;

1. Help my in U ge-du-rig My Heer en Vriend te sien!
2. En wil met val-se skyn-sel En lok-stem my ver-lei.
3. Be-heers daar-deur my drif-te, Ver-sterk my swak-ke wil!

1. Met U saam in die stryd-perk, So sal ek nim-mer vrees;
2. My vy-an-de om-ring my, En dreig aan al-le kant;
3. Vuur aan, Heer, of be-dwing my Deur u al-mag-tig' hand,

1. Ook sal ek nie ver-dwaal nie, Daar U my Gids wil wees.
2. O Heer, be-waar my vei-lig, Be-skerm my deur u hand!
3. En as ek strui-kel, skraag my, Be-waar my as u pand!

(Vervolg op vorige bladsy)

# 285.—Gaan my nie verby, o Heiland

F. J. CROSBY W. H. DOANE

1. Gaan my nie ver - by, o Hei - land, Gaan my nie ver - by!
2. Voor u troon ge - kniel, o Hei - land, Bid ek in ge - loof;
3. Op u soen - bloed pleit ek, Hei - land, Wees my hulp en steun!
4. U skenk lig en vreug - de, Hei - land, U, my troos ge - heel;

1. Wyl U an - der se - ën, Hei - land, Se - ën nou ook my!
2. Hoor my sug - te en ge - be - de, On - danks swak ge - loof!
3. Wees my Voor - spraak en my Midd'-laar, Hoor my, o Gods Seun!
4. In die he - mel en op aar - de Bly U steeds my deel!

*Koor*

Je - sus, Hei - land, wees my nou na - by,
Wyl U an - der se - ën, Hei - land, se - ën nou ook my!

# 286.—Doen slegs u wil, Heer

G. C. STEBBINS

1. Doen slegs u wil, Heer, u wil met my, U, Pot - te-
2. Doen slegs u wil, Heer, u wil met my, Toets en deur-
3. Doen slegs u wil, Heer, u wil met my, Moeg en ver-
4. Doen slegs u wil, Heer, u wil met my, Tot heel my

1. bak - ker, met my, die klei; Vorm my en maak my net soos U
2. soek my, al moet ek ly! Wit - ter as sneeu, Heer, was my van-
3. la - te, o staan my by! Raak en ge - nees my, Hei-land en
4. le - we U is ge - wy. Maak van my hart, o Hei-land, u

1. wil, Op U slegs wag ek, need - rig en stil.
2. dag; Laag aan u voe - te wil ek steeds wag.
3. Heer; U kan al - mag - tig oor my re - geer!
4. troon, Tot elk - een Chris - tus in my sien woon.

# 287.—Ek kan hoor my Heiland roep my

P. K. DE VILLIERS

1. Ek kan hoor my Hei-land roep my, Ek kan hoor my Hei-land roep my,
2. Lei Hy my soms deur be-proe-wing, Lei Hy my soms deur be-proe-wing,
3. Op my pel-grims-reis op aar-de, Op my pel-grims-reis op aar-de,

1. Ek kan hoor my Hei-land roep my: „Neem u kruis en volg My, volg My na!"
2. Lei Hy my soms deur be-proe-wing, Gaan ek met Hom, met Hom tot die end.
3. Op my pel-grims-reis op aar-de Gaan Hy met my, met my tot die end.

*Koor*

Waar Hy lei, daar sal ek mee-gaan, Waar Hy lei, daar sal ek mee-gaan,

Waar Hy lei, daar sal ek mee-gaan, Gaan ek met Hom, met Hom tot die end.

## 287—EK KAN HOOR MY HEILAND ROEP MY *(Ou Wysie)*

1. Ek kan hoor my Hei - land roep my, Ek kan hoor my Hei - land roep my, Ek kan hoor my Hei - land roep my: „Neem u kruis en volg My, volg My na!"
2. Lei Hy my soms deur be - proe-wing, Lei Hy my soms deur be- proe-wing, Lei Hy my soms deur be - proe-wing, Gaan ek met Hom, met Hom tot die end.
3. Op my pel - grims-reis op aar - de, Op my pel - grims-reis op aar - de, Op my pel - grims-reis op aar - de Gaan Hy met my, met my tot die end.

*Koor*

Waar Hy lei, daar sal ek mee - gaan, Waar Hy lei, daar sal ek mee - gaan, Waar Hy

lei, daar sal ek mee-gaan, Gaan ek met Hom, met Hom tot die end.

# 288.—Neem my gevange, Heer

G. W. MARTIN

1. Neem my ge - van - ge, Heer, Dan is ek waar - lik vry;
2. My hart is swak en flou, Tot - dat dit steun kan vind;
3. My krag is kort van duur, Tot ek u die - naar word;
4. My wil is my - ne eers Wan - neer U in my woon;

1. Lê ek my aan u voe - te neer, Dan wag oor - win - ning my.
2. Dis nie op vas - te grond ge - bou, Maar wis - sel soos die wind.
3. Die gloed kom deur die he - mel - vuur Op Pink - ster uit - ge - stort.
4. Ek moet, om eens as vors te heers, Vaar - wel sê aan my kroon.

1. My le - we hou geen stand As ek al - leen wil gaan;
2. Dit het geen drang tot werk Voor U daar - oor re - geer;
3. Ek het nòg krag nòg trou Tot e - nig' aard - se werk;
4. U sal my on - der - steun In al die aards' ge - woel,

1. O, steun my met u ster - ke hand, Dan bly ek vei - lig staan.
2. Be - heers my met u lief - de sterk, Dan wan - kel ek nooit meer.
3. Slegs dan word my ba - nier ont - vou, Wan - neer u Gees my sterk.
4. Wan - neer ek aan u boe - sem leun, U na - streef as my doel.

## 289.—Nader, steeds nader, na aan u sy

**C.H.M.** **Mev. C. H. Morris**

1. Na - der, steeds na - der, na aan u sy, Trek my, my
2. Na - der, steeds na - der, niks het ek meer, Niks as 'n
3. Na - der, steeds na - der, Heer, neem my aan; Son - de en
4. Na - der, al na - der, tot ek eens rus, Vei - lig ge-

1. Hei - land, vol lief - de vir my; Hou my ge - du - rig
2. of - fer om U mee te eer; Net maar my hart, Heer,
3. y - del - heid wil ek laat staan, Praal - sug en hoog - moed
4. land aan die he - mel - se kus; Deur al die eeu - e

1. dig by u hart — Daar vind ek rus en daar ken ek geen
2. bring ek U mee — En - kel u bloed kan my rei - ni - ging
3. wil ek be - stry — Gee my net Je - sus, ge - krui - sig vir
4. sal ek dan wees Na - by U, Je - sus, ja, by U, my

1. smart, Daar vind ek rus en daar ken ek geen smart!
2. gee, En - kel u bloed kan my rei - ni - ging gee!
3. my, Gee my net Je - sus, ge - krui - sig vir my!
4. Heer, Na - by U, Je - sus, ja, by U, my Heer!

# 290.—Nader, my God, by U

S. F. Adams — L. Mason

1. Na - der, my God, by U — Steeds na - der - by! Al is daar
2. Al is ek ver op reis, Dwaal ek al - leen; Al moet ook
3. Dan sien my gees - tes-oog 'n He - mel - leer: Eng' - le gaan

1. ook 'n kruis No - dig vir my. Dan sal my lied nog bly:
2. snags my hoof Rus op 'n steen; Dan bring my dro - me my
3. daar om-hoog En daal weer neer; Hul wink en roep vir my

*p* *pp*

Na - der, my God, by U — Na - der, my God, by U — Nog na - der - by!

4. En as ek dan ontwaak,
   vol van u lof,
rig ek my altaar daar
   op uit die stof.
So kan beproewing lei
nader, my God, by U —
   nog naderby!

5. En word ek hiervandaan
   eenmaal gedra,
dan vaar ek hemelwaarts
   deur u gena;
dan sal my lied nog bly:
nader, my God, by U —
   nog naderby!

# 291.—O, dat ek nader by U kom

W. COWPER — *MARTYRDOM* — H. WILSON

1. O, dat ek na - der by U kom En wan - del aan u sy;
2. Waar is die vreug - de van wel - eer, Die eer - ste lief - de nou?
3. Eens was daar vre - de in my hart, Her - in - ne - ring so soet!
4. Kom, Heil' - ge Gees, so teer en lief, U wil my rus be - rei!

1. Laat op die weg u vuur - ko - lom My he - mel - waarts ge - lei!
2. Waar is die ken - nis van my Heer My deur sy Woord ont - vou?
3. Maar nou 'n le - dig - heid en smart Wat nie - mand kan ver - goed.
4. Ek haat die son - de wat U grief, En wat my van U skei.

5. O leer my elke afgod laat,
   wat ook die afgod sy!
Ja, elke boesemsonde haat,
   my U ten volle wy!

6. So sal ek nader by U kom
   en wandel aan u sy;
so sal u reine vuurkolom
   my hemelwaarts gelei!

# 332.—Die tydglas sak al laer

A. R. COUSIN C. URHAN

# 333.—„Vir ewig by die Heer"

J. B. WOODBURY

1. „Vir e - wig by die Heer" — Dit bly ons hoop in stryd!
2. My Va - ders huis om - hoog Bied wa - re sie - le - rus;
3. „Vir e - wig by die Heer" — Va - der, u wil ge - skied!
4. As by my laas - te sug Die slui - er skeur in twee,

1. Die woord' meld ons van le - we weer, Spreek van on - sterf - lik - heid.
2. Soms skerp ge - loof my dow - we oog En merk ek reeds die kus.
3. Laat die be - lof - te van wel - eer Ver - vul - ling eens ge - niet.
4. Sal ek vir goed die son - de-ont-vlug, En smaak ek e - wig vree.

1. Op hier - die aard - se baan Is ek van Hom ge - skei;
2. Dan wil my gees ver - smag En ek ver - lang dan so
3. o Va - der, steun U my, Dan kan ek nie be - swyk;
4. As ek eens by U woon, Min ek die woord' al meer,

1. Maar daag-liks kom my tent te staan 'n Dag - skof na - der - by.
2. Na gind - se erf - nis wat ons wag, Je - ru - sa - lem daar - bo.
3. Ek staan, in - dien U vir my stry, En sal dan nim - mer wyk.
4. Her - haal ek voor u he - mel-troon: „Vir e - wig by die Heer!"

# 334.—Slegs enk'le jare nog

H. BONAR — *CHALVEY* — L. G. HAYNE

1. Slegs enk'-le ja-re nog Dra ons die pel-grim-staf;
2. Slegs wei-nig son-lig nog Sal ons al-hier be-skyn;
3. Slegs enk'-le stor-me nog Sal oor ons hoof-de slaan;
4. Slegs wei-nig stryd en smart, Pyn, skei-ding en ge-ween;

1. Ons lig-gaam rus, ons leed ge-sus, Elk in sy stil-le graf.
2. Dan sal ons woon in he-mels'skoon, Waar aard-se glans ver-dwyn.
3. Dan sal daar geen or-kaan meer loei, Waar Gods ver-los-tes gaan.
4. Dan land ons aan op gind-se strand, Met saal-ges lot ge-meen.

1. Wil my, o God, be-rei Vir daar-die gro-te dag;
2. Wil my, o God, be-rei Vir daar-die sko-ne dag;
3. Wil my, o God, be-rei Vir daar-die kal-me dag;
4. Wil my, o God, be-rei Vir daar-die saal-ge dag;

1. O, laat die vloed van Je-sus bloed My van my skuld be-vry!
2. O, laat die vloed van Je-sus bloed My van my skuld be-vry!
3. O, laat die vloed van Je-sus bloed My van my skuld be-vry!
4. O, laat die vloed van Je-sus bloed My van my skuld be-vry!

**5.** Slegs enk'le sabbats nog,
met korte sielerus,
en dan Gods dag van eewge prag
aan Sions goue kus.
Wil my, o God, berei
vir daardie soete dag;
o laat die vloed van Jesus bloed
my van my skuld bevry!

**6.** Nog maar 'n weinig tyd
en Hy wat eens moes sterf,
sal wederkeer en ons sy eer
en heerlikheid laat erf.
Wil my, o God, berei
vir daardie blye dag;
o laat die vloed van Jesus bloed
my van my skuld bevry.

# 335.—Vir al die saalges wat u Naam ter eer

J. Barnby

1. Vir al die saal - ges wat u Naam ter eer Hier trou ge-
2. U was, o Rots, deur u on - wrik-b're mag, Vir hul, selfs
3. Mag ons, soos hul - le, vol ge - loof en moed Die stryd vol-
4. o Soet ge - meen - skap, heil'-ge lief - de - band, Ons hier in

1. tuig het van u lief - de - leer, Loof ons U e - wig,
2. in die swaar-ste stryd, tot krag; U was hul lig, ook
3. stry, ten kos - te selfs van bloed; Die kroon be - haal, be-
4. stryd, hul in die glo - rie - land; Maar een in U, be-

1. Je - sus, lie - we Heer. Hal - le - lu - ja! Hal - le - lu - ja!
2. in die bang-ste nag. Hal - le - lu - ja! Hal - le - lu - ja!
3. siel deur lief - de - gloed. Hal - le - lu - ja! Hal - le - lu - ja!
4. vei - lig deur u hand. Hal - le - lu - ja! Hal - le - lu - ja!

**5.** Terwyl die stryd nog woed, so heet en bang,
hoor ons van ver die bly triomfgesang,
en hand en hart word sterk met nuwe drang.
Halleluja!

**6.** Die goue lig skyn aan die eewge kus,
weldra ontvang die troue stryders rus;
in gindse Paradys slegs van triomf bewus.
Halleluja!

**7. Dan eind'lik breek die dag van glorie aan,**
**wanneer die saalges luistervol sal staan,**
**die Koning op sy seëtog sal gaan.**
**Halleluja!**

**8. Van gans die aarde stroom daar wyd en syd,**
**ontelb're skares tot die fees bereid,**
**besing die lof van die Drie-enigheid.**
**Halleluja!**

# 336.—As Hy weer kom, as Hy weer kom

G. F. ROOT

1. As Hy weer kom, as Hy weer kom, Kom haal Hy sy pê - rels,
2. Vir die he - mel, vir die he - mel Sal Hy hul ver - sa - mel,
3. Al die kin - ders, al die kin - ders, Vol lief - de vir Je - sus,

1. Al sy pê - rels, fraai - e pê - rels Vir Je - sus se kroon.
2. Al die sko - nes, al die wit - tes Vir Je - sus se kroon.
3. Is die pê - rels, kos - b're pê - rels Vir Je - sus se kroon.

*Koor*

Ja, die kin - der - ge - sig - gies, Soos die ster - re se lig - gies, Is die he - mel - se pê - rels Vir Je - sus se kroon.

# 337.—Waar vind tog my siel eens 'n plek om te rus?

P. K. DE VILLIERS

1. Waar vind tog my siel eens 'n plek om te rus? Wie wys hom 'n
2. Ver - saak dan die aard - se en jaag na die rus, Die woon-plek om-
3. Hoe sa - lig die rus wat die Hei - land ons bied; Daar ken ons geen

1. vei - li - ge, sa - li - ge kus? Ag, bied dan, die wê - reld geen
2. hoog aan die sa - li - ge kus! Je - ru - sa - lem bo - we, van
3. son - de, geen smart, geen ver - driet! Daar ruis eens die har - pe, 'n

1. vry - stad my aan, Waar son - de nie terg en waar smart nie be-
2. God self ge - stig, Is dit nie die rus - plek in he - mel - se
3. he - mel - se klank Smelt saam met die lof - sang van blyd - skap en

1. staan? Nee, nie hier nie, hier rus geen - een — Die rus vir my
2. lig? Ja, die he - mel, dié plek al - leen Bied rus vir die
3. dank. Rus, vir e - wig, he - mel - se rus By Hom, my Ver-

1. siel is daar - bo - we al - leen! Nee, nie hier nie,
2. siel, daar is an - ders geen - een! Ja, die he - mel,
3. los - ser; ek smag na dié rus! Rus, vir e - wig,

1. hier rus geen-een — Die rus vir my siel is daar-bo - we al - leen!
2. dié plek al - leen Bied rus vir die siel, daar is an - ders geen-een!
3. he - mel- se rus By Hom, my Ver - los - ser; ek smag na dié rus!

## 337—WAAR VIND TOG MY SIEL EENS 'N PLEK *(Ou Wysie)*

1. Waar vind tog my siel eens 'n plek om te rus? Wie wys hom 'n
2. Ver - saak dan die aard - se en jaag na die rus, Die woon-plek om-
3. Hoe sa - lig die rus wat die Hei - land ons bied; Daar ken ons geen

1. vei - li - ge, sa - li - ge kus? Ag, bied dan die wê - reld geen
2. hoog aan die sa - li - ge kus! Je - ru - sa - lem bo - we, van
3. son - de, geen smart, geen ver - driet! Daar ruis eens die har - pe, 'n

1. vry - stad my aan, Waar son - de nie terg en waar smart nie be - staan?
2. God self ge - stig, Is dit nie die rus - plek in he - mel - se lig?
3. he - mel - se klank Smelt saam met die lof - sang van blyd - skap en dank.

1. Nee, nie hier nie, hier rus geen - een — Die rus vir my siel is daar-
2. Ja, die he - mel, dié plek al - leen Bied rus vir die siel, daar is
3. Rus, vir e - wig, he - mel - se rus By Hom, my Ver - los - ser; ek

1. bo - we al - leen! Nee, nie hier nie, hier rus geen - een—
2. an - ders geen - een! Ja, die he - mel, dié plek al - leen
3. smag na dié rus! Rus, vir e - wig, he - mel - se rus

1. Die rus vir my siel is daar - bo - we al - leen!
2. Bied rus vir die siel, daar is an - ders geen - een!
3. By Hom, my Ver - los - ser; ek smag na dié rus!

# 338.—Nog is daar plek, die feessaal is berei

P. K. DE VILLIERS

1. Nog is daar plek, die fees-saal is be-rei; Sy glans en
2. Al vol - ler stroom die Lam se brui - lof-saal; Kom in, word
3. Nog is daar plek, nog o - pe staan die poort, Die poort van

*Koor*

1. heer-lik - heid wink u en my.
2. deur die Brui - de - gom ont-haal!
3. lief - de na die saal - ge oord.

Nog is daar plek; O, kom, kom bin-ne nou!

4. O, kom tog in, dit is vir u, vir my;
die beker van verlossing is gans vry!

5. Die hemel met sy vreugde wag, kom in!
Die eng'le wink, om ewig te oorwin.

6. Soet is die stem van Hom wat ons bemin;
kom, twyf'laar, kom, gaan nou die feessaal in!

7. Kom, voor die nag die hemelpoorte sluit,
dan hou die stem, wat nou nog roep u uit:
Geen plek, geen plek — dan is u ewig uit!



## 338—NOG IS DAAR PLEK, DIE FEESSAAL IS BEREI

*(Ou Wysie)*

1. Nog is daarplek, die fees-saal is be-rei; Sy glans en heer-lik-heidwink u en my.
2. Al vol-lerstroom die Lam se brui-lof-saal; Kom in, worddeur die Brui-de-gom ont-haal!
3. Nog is daar plek, nog o-pe staan die poort, Die poort van lief-de na die saal-ge oord.

*Koor*

Nog is daar plek; O, kom, kom bin-ne nou!

4. O, kom tog in, dit is vir u, vir my;
die beker van verlossing is gans vry!

5. Die hemel met sy vreugde wag, kom in!
Die eng'le wink, om ewig te oorwin.

6. Soet is die stem van Hom wat ons bemin;
kom, twyf'laar, kom, gaan nou die feessaal in!

7. Kom, voor die nag die hemelpoorte sluit,
dan hou die stem, wat nou nog roep, u uit:
Geen plek, geen plek — dan is u ewig uit!



# 339.—As die swaar en duist're newels

Ds. W. E. H. SÖHNGE

1. As die swaar en duis-t're ne - wels Oor die berg en dal ver-dwyn,
2. Soms met swaar-be-proef-de har - te Word die le-wens-pad be - tree;
3. Ek sal na - der vol van vreug - de Voor die Heer se aan-ge - sig,

1. En die vel-de glans-om - ge - we Is in hel-der son-ne-skyn—
2. Een-saam swoeg ons on - der las - te Waar geen vriend ons hulp kan gee,
3. En met al my saal-ge dier - b'res E - wig wan-del in sy lig!

1. Dan is dit of ons be - luis - ter Wat God ons kom o - pen - baar:
2. Maar die Heer se woord: „Ge-trou - e!" Laat ons moe-dig voor-waarts gaan,
3. Want sy lief-de sal ge - du - rig Sy ver - los - te volk om - skyn,

1. „Eens ken jul me - kaar veel be - ter, Want geen ne - wel is meer daar!"
2. Tot vir ons ook daag die mô - re Waar geen ne - wels meer be - staan.
3. As sy mag-woord al die ska - du's En die ne - wels laat ver - dwyn.

## 339—AS DIE SWAAR EN DUIST'RE NEWELS *(Ou Wysie)*

1. As die swaar en duis - t're ne - wels Oor die berg en dal ver-dwyn, En die
2. Soms met swaar-be-proef- de har - te Word die le - wens-pad be - tree; Een-saam
3. Ek sal na - der vol van vreug-de Voor die Heer se aan - ge - sig, En met

1. vel - de glans - om - ge - we Is in hel - der son - ne - skyn - Dan is
2. swoeg ons on - der las - te Waar geen vriend ons hulp kan gee, Maar die
3. al my saal - ge dier - b'res E - wig wan - del in sy lig! Want sy

1. dit of ons be - luis - ter Wat God ons kom o - pen-baar: „Eens ken
2. Heer se woord: „Ge - trou - e!" Laat ons moe - dig voor-waarts gaan, Tot vir
3. lief - de sal ge - du - rig Sy ver - los - te volk om - skyn, As sy

1. jul me - kaar veel be - ter, Want geen ne - wel is meer daar!"
2. ons ook daag die mô - re Waar geen ne - wels meer be - staan.
3. mag - woord al die ska - du's En die ne - wels laat ver - dwyn.

# 340.—O, ek weet van die Godstad, so heerlik

P. K. de Villiers

1. O, ek weet van die God - stad, so heer - lik, Van die stad vir ons e - wig' be-
2. O, ek weet van die heer - lik - ste wo - ning, Vir ons daar deur die Hei - land be-
3. O, ek weet van die vlek - lo - se kle - ding, En die heer - li - ke kro - ne van
4. O, ek weet van 'n Hei - land so min - saam, Wat daar - bo nou as Ko - ning re-

1. houd; Ja, ek weet van sy mu - re van jas - pis En sy
2. rei, Waar die vro - mes, wat hier Hom ver - trou het, Van hul
3. goud; Van die har - pe en jub' - len - de ko - re In die
4. geer, En die son - daar sy skuld wil ver - ge - we, Waar hy

1. stra - te van sui - wer - ste goud, Waar die le - wens-boom groei in sy
2. ar - beid en stryd rus ver - kry, Deur geen son - de, geen moei - te of
3. oord van ons heil en be - houd; Van die bron, vir die saal - ges ge-
4. slegs in ge-loof dit be - geer. Hy ge - lei ons na le - wen - de

1. mid - de En waar bron - ne van heils - wa - ter wel; Maar die
2. sor - ge, Geen ver - soe - king of droef - heid ge - kwel; Maar die
3. o - pen, Tot ver - kwik - king en laaf - nis be - stel; Maar die
4. stro - me, Na die bron waar-uit heils - wa - ter wel; Maar die

1. helft' van sy skoon-heid en luis - ter Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
2. helft' van die vreug - de daar - bo - we Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
3. helft' van die skoon - heid en vreug - de Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
4. helft' van sy te - de - re lief - de Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.

*Koor*

Die helft' is nim-mer ver - tel, Die helft' is nim - mer ver - tel, Die

helft' van sy skoon-heid en luis - ter Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.

## 340—O, EK WEET VAN DIE GODSTAD, SO HEERLIK

*(Ou Wysie)*

1. O, ek weet van die God-stad, so heer - lik, Van die stad vir ons e - wig' be-
2. O, ek weet van die heer - lik-ste wo - ning, Vir ons daar deur die Hei - land be-
3. O, ek weet van die vlek - lo - se kle - ding, En die heer - li - ke kro - ne van
4. O, ek weet van 'n Hei - land so min - saam, Wat daar - bo nou as Ko - ning re-

1. houd; Ja, ek weet van sy mu-re van jas - pis En sy
2. rei, Waar die vro - mes, wat hier Hom ver - trou het, Van hul
3. goud; Van die har - pe en jub'-len-de ko - re In die
4. geer, En die son - daar sy skuld wil ver - ge - we, Waar hy

1. stra - te van sui - wer - ste goud, Waar die le - wens-boom groei in sy
2. ar - beid en stryd rus ver - kry, Deur geen son - de, geen moei-te of
3. oord van ons heil · en be-houd; Van die bron, vir die saal-ges ge-
4. slegs in ge-loof dit be - geer. Hy ge - lei ons na le - wen - de

1. mid-de En waar bron - ne van heils - wa - ter wel; Maar die
2. sor-ge, Geen ver - soe - king of droef-heid ge - kwel; Maar die
3. o - pen, Tot ver-kwik-king en laaf - nis be - stel; Maar die
4. stro-me, Na die bron waar-uit heils - wa - ter wel; Maar die

1. helft' van sy skoon-heid en luis - ter Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
2. helft' van die vreug - de daar - bo - we Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
3. helft' van die skoon-heid en vreug - de Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
4. helft' van sy te - de - re lief - de Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.
Koor
Die helft' is nim-mer ver - tel, Die helft' is nim-mer ver - tel, Die
helft' van sy skoon-heid en luis - ter Is nog nooit aan die sterf - ling ver - tel.

# 341.—Veilig in Jesus hoede

P. K. DE VILLIERS

*p*

1. Vei - lig in Je - sus hoe - de, Sag aan sy bors ge - sus,
2. Vei - lig in Je - sus hoe - de, Waar nim - mer sorg meer kwel;
3. Je - sus, my dier - b're Toe - vlug, Een-maal ge-sterf vir my;

*Koor* Vei - lig in Je - sus hoe - de, Sag aan sy bors ge - sus,

FINE

1. Daar in sy lief - de - ska - du Vind ook my siel eens rus!
2. Vry van die y - del wê - reld, Daar waar geen son - de knel!
3. Vas op die Rots der eeu - e Sal my ver-trou - e bly!

Daar in sy lief - de - ska - du. Vind ook my siel eens rus!

1. Hoor hoe die stem van eng' - le Klink in 'n lied van vree,
2. Vry van die druk van droef - heid, Vry van ge-vaar en vrees;
3. Hier sal ek wag, ge - dul - dig, Tot eens die nag ver - dwyn,

*D.C.* VIR KOOR

1. Ginds oor die he - mel - vel - de, Oor die kris - tal - le see!
2. Nooit sal daar meer be - proe - wing, Tra - ne of smar - te wees.
3. En tot die gou - e mô - re Ginds aan die kus ver - skyn.

# 341—VEILIG IN JESUS HOEDE *(Ou Wysie)*

1. Vei - lig in Je - sus hoe - de, Sag aan sy bors ge - sus,
2. Vei - lig in Je - sus hoe - de, Waar nim - mer sorg meer kwel;
3. Je - sus, my dier - b're Toe - vlug, Een - maal ge - sterf vir my;
*Koor* Vei - lig in Je - sus hoe - de, Sag aan sy bors ge - sus,

FINE

1. Daar in sy lief - de - ska - du Vind ook my siel eens rus!
2. Vry van die y - del wê - reld, Daar waar geen son - de knel!
3. Vas op die Rots der eeu - e Sal my ver - trou - e bly!
Daar in sy lief - de - ska - du Vind ook my siel eens rus!

1. Hoor hoe die stem van eng' - le Klink in 'n lied van vree,
2. Vry van die druk van droef - heid, Vry van ge - vaar en vrees;
3. Hier sal ek wag, ge - dul - dig, Tot eens die nag ver - dwyn,

1. Ginds oor die he - mel - vel - de, Oor die kris - tal - le see!
2. Nooit sal daar meer be - proe - wing, Tra - ne of smar - te wees.
3. En tot die gou - e mô - re Ginds aan die kus ver - skyn.

# 342.—Hier op aard' ken elke hart

P. K. DE VILLIERS

1. Hier op aard' ken el - ke hart Bit - t're leed en skei-ding-smart—Eens sal dit be - ter wees.
2. Elk'- een wat die Heer be-min, Gaan die he - mel-wo - ning in, En sing met eng'- le saam.
3. Klei - ne kin - ders is reeds daar, Vry van son - de en ge - vaar—Vir e - wig sa - lig tuis!

*Koor*

O, wat is dit heer - lik daar, Soos 'n eew - ge ju - bel-jaar, Waar ver-los-tes saam ver-gaar En hul om hul Hei-land skaar!

4. Daar is volheid van genot,
daar sien ons die Seun van God
op sy genadetroon.

5. Al die saalges lofsing daar,
loof en dank daar met mekaar
hul Koning en hul Vriend.

## 342—HIER OP AARD' KEN ELKE HART *(Ou Wysie)*

1. Hier op aard' ken el - ke hart Bit - t're leed en skei-ding-smart—Eens
2. Elk - een wat die Heer be - min, Gaan die he - mel - wo-ning in, En
3. Klei - ne kin-ders is reeds daar, Vry van son - de en ge - vaar — Vir

1. sal dit be - ter wees.
2. sing met eng'- le saam.
3. e - wig sa - lig tuis!

O, wat is dit heer - lik daar, Soos 'n eew - ge ju - bel-jaar, Waar ver-los-tes saam ver-gaar En hul om hul Hei - land skaar!

4. Daar is volheid van genot,
daar sien ons die Seun van God
op sy genadetroon.

5. Al die saalges lofsing daar,
loof en dank daar met mekaar,
hul Koning en hul Vriend.

# 343.—O Jerusalem, die skone

G. C. STÖRL, STUTTGART, 1711

1. o Je - ru - sa - lem, die sko - ne, Waar Gods eer al - leen be - koor,
2. Ag, hoe wens ek tel - ke - ma - le U, my sie - le - vriend, t' aan-skou,
3. Kom, Heer, voer my vol ver - bly - ding Uit die vreem-de son - de - stand

1. En ons slegs die he - mel - to - ne: „Hei - lig, hei - lig, hei - lig" hoor!
2. Daar waar in u he - mel - sa - le Weg-smelt klag - te, tra - ne en rou!
3. Huis-waarts uit my ban - ge ly - ding Na die wa - re Va - der - land,

1. Ag, wan - neer sal ek een - maal Aan - kom in u brui - lof - saal?
2. Daar waar ons in eew - ge - lig Al - tyd sien Gods aan - ge - sig.
3. Waar die le - wens - wa - ter vloei En geen las my meer ver - moei.

# X.—KINDERLIEDERE

## (a) NEIGING TOT OPGEWEKTHEID

### 344.—Sing nuwe lof aan God die Here

*Psalm 98 (Mel. PSALM 66)* L. BOURGEOIS, 1543

1. Sing nu - we lof aan God die He - re, Die God wat won - ders
2. Hy het ge - dink aan sy ge - na - de, Sy trou aan Is - r'el
3. Laat by die psalm, in vreugd' ge - bo - re, Jul harp en stem Hom
4. Laat al die stro - me nou die han - de In ju - bel saam-klap

1. het ge - daan; Sy reg - ter - hand, vol sterk-te en e - re, Sy
2. nooit ge - krenk; Dit slaan die wê - reld - ein - des ga - de Nou
3. loof en dank; Laat op - klink deur jul tem - pel - ko - re Trom-
4. van om - laag; Laat die ge - berg - tes langs hul wan - de Die

1. heil' - ge arm bring red - ding aan. Hy het sy heil en al - ver-
2. on - se God sy heil ons skenk. Juig voor die Heer met bly - e
3. pet - te en ba - suin - ge - klank! Laat vreugd' die Heer se huis deur-
4. juig - toon al - tyd ver - der draag! Hy kom, die Reg - ter van die

1. mo - ë Die vol - ke - re al - om ge - meld; Ge - reg - tig-
2. gal - me, o Gan - se aar - de, juig van vreug! Meld vro - lik
3. be - we, Want groot is Is - r'els Vors en Heer; Die see en
4. vol - ke, Om - straal deur reg en ma - jes - teit; Hy span sy

1. heid blink voor hul o - ë Soos son - ne - stra-le oor berg en veld.
2. in ver - he - we psal - me: Dit is Gods heil wat ons ver - heug.
3. al - les wat daar le - we, Die gan - se wê - reld moet Hom eer!
4. vier-skaar in die wol - ke En oor-deel in reg - ma - tig - heid.

# 345.—Sing vrolik, hef die stem na bowe

*PSALM 33 (1)* A. C. VAN VELDEN

1. Sing vro - lik, hef die stem na bo - we; Reg-ver - di - ges, ver - hef die Heer!
2. Sing nu - we san - ge, nuut - ge - bo - re Uit aan-drif van die skoon-ste kuns;
3. Hy min die reg in al - le din - ge, Want en - kel waar en reg is Hy;

1. Dit pas op - reg - tes God te lo - we En uit te ju - bel tot sy eer.
2. Trom-pet - ge - klank deur tem-pel - ko - re Moet dank-sê vir Gods nu-we guns.
3. Tot by die aard' se ver-ste krin - ge Sien ons sy goed-heid uit - ge - sprei.

1. Laat die psalm-ge - san - ge—Stem van sterk ver - lan - ge Om die Heer te dank—
2. Wat ons toe - ge - seg is In Gods Woord wat reg is, Het ons hart ver - bly;
3. In sy al - ver - mo - ë Het Hy he - mel - bo - ë Deur sy woord ge - stig;




4. Hy laat die wilde wêreldseë
geweldig aanswel tot 'n hoop;
in voorraadskuur, omlaag geleë,
stuit Hy die waters in hul loop.
Voor Hom, Skepper-Here
van die see en mere,
van wat is en leef,
moet die verste strande,
volke^in al die lande,
skrikverslae beef.

5. Die Heer se woord is skeppingsmag-
tig
wat lewe uit die dood gebied.
Hy spreek — dit staan daar lewens-
kragtig,
Hy roep net en dit het geskied.
Nasies en tiranne
smee verniet hul planne
in die vlam van haat.
Hy wat groot van mag is,
weet wat daar bedag is
en verbreek hul raad.

6. Die Heer se raad word nooit gekeer
nie:
dit sal bestaan in ewigheid.
Teen sy besluit is geen verweer nie;
bestendig duur dit vir altyd.
Salig wie tevore
deur Hom is verkore
as sy erf en lot;
wie so hoog geëer is,
dat dié Heer húl Heer is
en dié God húl God.

7. Die Heer wat bo die wentelkringe
van son en maan sy rykstroon stig,
aanskou die mense^en alle dinge —
daar's niks bedek voor sy gesig.
Uit sy vaste woning
waar Hy heers as Koning,
sien Hy, Skepper-Heer,
uit oneindig hoë
blou-deurglansde boë
op sy skepsel neer.

8. Die Heer skou uit die hoë hemel
en sien die mensekinders aan;
Hy ken hul hart, oor hul gewemel
laat Hy sy heil'ge oë gaan.
Magtige^oorlogsvolke,
boë, skilde, dolke,
blinkende^oorlog-staal —
duisende^uitgetelde
manne, stryders, helde
bring geen seëpraal.

9. Die oorlogsperd kan nie behou nie,
hoe hy ook aanstorm met geweld;
hy red nie met sy ysterklou nie
wat grimmig neerdreun op die veld.
Maar die Heer se oë
straal met mededoë
op wie, klein van krag,
voor Hom stilverslae
in hul donker dae
op sy goedheid wag.

10. Sy arm ontbloot Hy uit die hoogte
en red hul siele van die dood.
Hy sorg vir hul by somerdroogte,
in sware tyd en hongersnood.
In die grootste smarte
bly nogtans ons harte
op die Heer vertrou.
Hy, ons skild, Hy wyk nie,
en ons hulp beswyk nie
waar ons hart op bou.

11. In God, dié God wat ons beveilig,
voel nou ons hart opnuut verblyd;
en op sy Naam, ontsaglik heilig,
vertrou ons tot in ewigheid.
Goedertieren Vader,
hoor ons as ons nader
met 'n diep ontsag;
slaan ons gunstig gade,
skenk ons u genade
as ons op U wag!

# 346.—Sing vrolik, hef die stem na bowe

*PSALM 33 (2)*

1. Sing vro-lik, hef die stem na bo - we; Reg - ver - di - ges, ver - hef die Heer!
2. Sing nu-we san-ge, nuut-ge - bo - re Uit aan-drif van die skoon-ste kuns;
3. Hy min die reg in al - le din - ge, Want en - kel waar en reg is Hy;

1. Dit pas op - reg - tes God te lo - we En uit te ju - bel tot sy eer.
2. Trom-pet - ge - klank deur tem-pel - ko - re Moet dank-sê vir Gods nu - we guns.
3. Tot by die aard' se ver-ste krin - ge Sien ons sy goed-heid uit - ge - sprei.

1. Laat die psalm-ge - san - ge—Stem van sterk ver-lan - ge Om die Heer te dank—
2. Wat ons toe - ge - seg is In Gods Woord wat reg is, Het ons hart ver - bly;
3. In sy al - ver - mo - ë Het Hy he - mel-bo - ë Deur sy woord ge - stig;

1. By die smel-tend - sko - ne Harp- en si - ter - to - ne, Lief-de en lof ver - klank!
2. En Gods al - mags - mer - ke Sien ons op sy wer - ke—Waar en reg soos Hy.
3. Deur sy Gees 'n gan - se Le - ër - skaar van glan - se Skitt'-rend aan laat lig.

4. Hy laat die wilde wêreldseë
geweldig aanswel tot 'n hoop;
in voorraadskuur, omlaag geleë,
stuit Hy die waters in hul loop.
Voor Hom, Skepper-Here
van die see en mere,
van wat is en leef,
moet die verste strande,
volke‿in al die lande,
skrikverslae beef.

5. Die Heer se woord is skeppingsmagtig
wat lewe uit die dood gebied.
Hy spreek — dit staan daar lewenskragtig,
Hy roep net en dit het geskied.
Nasies en tiranne
smee verniet hul planne
in die vlam van haat.
Hy wat groot van mag is,
weet wat daar bedag is
en verbreek hul raad.

6. Die Heer se raad word nooit gekeer nie:
dit sal bestaan in ewigheid.
Teen sy besluit is geen verweer nie;
bestendig duur dit vir altyd.
Salig wie tevore
deur Hom is verkore
as sy erf en lot;
wie so hoog geëer is,
dat dié Heer húl Heer is
en dié God húl God.

7. Die Heer wat bo die wentelkringe
van son en maan sy rykstroon stig.
aanskou die mense‿en alle dinge —
daar's niks voor sy gesig.
Uit sy vaste woning
waar Hy heers as Koning,
sien Hy, Skepper-Heer,
uit oneindig hoë
blou-deurglansde boë
op sy skepsel neer.

8. Die Heer skou uit die hoë hemel
en sien die mensekinders aan;
Hy ken hul hart, oor hul gewemel
laat Hy sy heil'ge oë gaan.
Magtige‿oorlogsvolke,
boë, skilde, dolke,
blinkende‿oorlog-staal —
duisende‿uitgetelde
manne, stryders, helde
bring geen seëpraal.

9. Die oorlogsperd kan nie behou nie,
hoe hy ook aanstorm met geweld;
hy red nie met sy ysterklou nie
wat grimmig neerdreun op die veld.
Maar die Heer se oë
straal met mededoë
op wie, klein van krag,
voor Hom stilverslae
in hul donker dae
op sy goedheid wag.

10. Sy arm ontbloot Hy uit die hoogte
en red hul siele van die dood.
Hy sorg vir hul by somerdroogte,
in sware tyd en hongersnood.
In die grootste smarte
bly nogtans ons harte
op die Heer vertrou.
Hy, ons skild, Hy wyk nie,
en ons hulp beswyk nie
waar ons hart op bou.

11. In God, dié God wat ons beveilig,
voel nou ons hart opnuut verblyd;
en op sy Naam, ontsaglik heilig,
vertrou ons tot in ewigheid.
Goedertieren Vader,
hoor ons as ons nader
met 'n diep ontsag;
slaan ons gunstig gade,
skenk ons u genade
as ons op U wag!

# 347.—Juig, aarde, juig met blye galme

*PSALM 66* L. BOURGEOIS, 1543

1. Juig, aar - de, juig met bly - e gal - me, Laat ju - bels op - styg uit die stof!
2. Die aard - ryk met sy ver - ste lan - de Moet bid - dend voor die He - re buig;
3. Die Heer het deur die woes - te se - ë En wil - de stro - me‿'n pad ge - baan;

1. Sing tot Gods eer jul dank-b're psal-me, En maak Hom heer-lik in jul lof.
2. Die vol-ke van die ver-ste stran-de Moet met hul lof-stem voor Hom juig.
3. Soos wand'-laars op ge-baan-de we-ë Het Hy sy volk daar-deur laat gaan.

1. Sy groot-heid ken geen maat of per-ke, Geen grens is daar vir sy ge-sag;
2. Kom en aan-skou Gods won-der-da-de, Wat is sy wer-king hoog ge-dug.
3. Vir e-wig heers Hy uit die ho-ë En straal sy glans op aar-de af;

1. Die vy-and sien met skrik sy wer-ke En buig hom krui-pend voor sy mag.
2. Smeek Hom, o vol-ke, om ge-na-de, Want nie-mand kan sy hand ont-vlug.
3. Oor al die vol-ke gaan sy o-ë Om die oor-tre-ders streng te straf.

4. Laat, aardse volke‿en wêreldmagte,
vir Isr'els God jul lofsang hoor;
want Hy het nie in lydensnagte
ons voet laat uitgly uit sy spoor.
U het ons in vergange tye,
o Heer, getugtig en bedroef,
en ons gelouter deur die lye,
nes silwer deur die vuur beproef.

5. U het, o Heer, deur vyandshande
ons in die vangnet ingevoer;
U het rondom met enge bande
in diensbaarheid ons ingesnoer;
die oorlogsperd en sy beryder
het ons vertrap; deur vloed en vuur
het ons gegaan — maar ons Bevryder
het sy verkwikking ons gestuur.

6. Ek sal, verlos uit doodsgevare,
nou dat ek weer kan asemhaal,
my offers bring op u altare
en my geloftes U betaal.
Ek sal laat opgaan in die vlamme
die vetste vee uit veld en wei;
ek sal by rookwerk van die ramme
ook beeste‿en bokke toeberei.

7. Kom luister toe, o Godgesinde!
Kom, almal wat die Here vrees!
Ek sal vertel aan al sy vrinde
wat Hy gedoen het aan my gees.
Ek het geroep, God het geluister
toe alles nag was om my heen;
en voor die lig skyn deur die duister
was God my lof, net Hy alleen.

8. Was ek deur ongeregtighede
en hul aanloklikheid bekoor,
dan het die Heer na my gebede
en jammerklagte nie gehoor.
Maar Hom, die kenner van die harte,
was ook my diepste wens bekend;
Hy het gehoor, en in my smarte
die oor na my gebed gewend.

9. Lof sy Gods goedertierenhede,
sy Naam sy ewig lof en prys!
Hy het gehoor na my gebede,
my onverhoord nooit afgewys.

# 348(a).—Juig, al wat leef, juig voor die Heer

*PSALM 100 (Eerste Melodie)* P. K. DE VILLIERS

1. Juig, al wat leef, juig voor die Heer! Dien God met blyd-skap, gee Hom eer;
2. Die Heer is God, er-ken dat Hy 'n Ei-e volk vir Hom be-rei,
3. Gaan deur sy poor-te in met lof, Met lof-sang in sy tem-pel-hof;
4. Want goe-der-tie-ren is die Heer; Sy goed-heid ein-dig nim-mer-meer;

1. Kom na-der voor sy aan-ge-sig, En prys Hom met 'n lof-ge-dig!
2. 'n Volk om Hom te dien en vrees En ska-pe van sy wei-te wees.
3. Kom in sy huis, o bonds-volk, saam; Ver-hef sy lof en prys sy Naam.
4. Sy trou en waar-heid hou hul krag Tot in die laas-te na-ge-slag.

# 348(b).—Juig, al wat leef, juig voor die Heer

*PSALM 100 (Tweede Melodie)* L. BOURGEOIS, 1551

1. Juig, al wat leef, juig voor die Heer! Dien God met blyd-skap, gee Hom eer;
2. Die Heer is God, er-ken dat Hy 'n Ei-e volk vir Hom be-rei,
3. Gaan deur sy poor-te in met lof, Met lof-sang in sy tem-pel-hof;
4. Want goe-der-tie-ren is die Heer; Sy goed-heid ein-dig nim-mer-meer;

1. Kom na-der voor sy aan-ge-sig, En prys Hom met 'n lof-ge-dig!
2. 'n Volk om Hom te dien en vrees En ska-pe van sy wei te wees.
3. Kom in sy huis, o bonds-volk, saam; Ver-hef sy lof en prys sy Naam.
4. Sy trou en waar-heid hou hul krag Tot in die laas-te na-ge-slag.

# 349.—Laat Israel nou uitroep, bly van gees

L. Bourgeois, 1551

1. Laat Is - ra - el nou uit-roep, bly van gees: Ja, was die
2. Het toe die Heer sy volk nie by - ge - staan — Toe trot - se
3. Ge - loofd sy God: Hy het ons vry - ge - maak; Die woe-den-
4. Die trou - e Heer het self ons vry - ge - maak; Die strik is

1. Heer nie toe by ons ge - wees, Toe men - se - mag-
2. wa - ters oor ons heen wou slaan, Dan het die vloed
3. de-on - dier het ons nie ge - naak; God het die do-
4. los en ons het vry - ge - raak, Vry soos 'n voël

1. te, teen ons aan - ge - kant, Ons aan - ge - gryp het, in hul
2. vir ons te sterk ge - word, Dan het hy brui - send oor ons
3. de - li - ke sprong ge - stuit .En ons nie oor - ge - le - wer
4. wat vind sy vry - heid weer. Die eew - ge God, van al - le

1. toorn ont-brand — Dan was ons le - wen - dig ver - slind ge - wees.
2. heen - ge - stort, Dan het 'n stroom ons oor die siel ge - gaan.
3. tot 'n buit. Dies loof ons God: Hy het ons vry - ge - maak!
4. din - ge Heer, Hy is ons hulp, Hy het ons vry - ge - maak.

# 350.—Loof die Heer met blye klank

*PSALM 136* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Loof die Heer met bly - e klank, Loof sy Naam, be - wys Hom dank;
2. Loof die hoog - ste God en Heer, Wat al - le‿aard - se mag re - geer;
3. Loof die God wat on - be - perk Won - ders in sy al - mag werk;
4. Hy 't al - wys die eew - ge blou Van die he - me - le ge - bou;

1. Want sy goe - der - tie - ren - heid Sal be - staan in e - wig - heid!
2. Want sy goe - der - tie - ren - heid Sal be - staan in e - wig - heid!
3. Want sy goe - der - tie - ren - heid Sal be - staan in e - wig - heid!
4. Want sy goe - der - tie - ren - heid Sal be - staan in e - wig - heid!

5. En die aarde,‿omlaag, het Hy
oor die seevlak uitgebrei;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

6. Loof God! Ligte, groot van glans,
stel Hy aan die hemeltrans;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

7. Aan die son gee Hy gesag,
opperheerskappy by dag;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

8. Maan en sterre,‿in minder prag,
lig en vonkel deur die nag;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

9. Hy 't Egipte swaar getref;
teen hul kroos sy hand gehef;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

10. En sy Isr'el uitgelei
uit Egiptes slawerny;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

11. Sterk van hand; sy arm gestrek,
het Hy hul van daar laat trek;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

12. Hy 't die Skelfsee deurgesny
en hul middeldeur gelei;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

13. Faro met sy leër word
in die diepte neergestort;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

14. En Hy het sy volk gelei
deur die wilde woesteny;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

15. Hy het koninge gedood
wat geweldig was en groot;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

16. Hy het voor sy volk gegaan —
Og en Sihon neergeslaan;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

17. En hul land is toe geheel
aan sy Isr'el toegedeel;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

18. Hy 't aan ons gedink in druk;
aan ons vyand ons ontruk;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

19. Loof die Heer wat ewig leef,
mens en dier hul spyse geef;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

20. Loof dié God, dié Hemelheer,
allerhoogste^in mag en eer;
want sy goedertierenheid
sal bestaan in ewigheid!

# 351.—Prys die Heer met blye galme

*PSALM 146* F. G. BÄSLER, 1804

1. Prys die Heer met bly - e gal - me, o My siel, daar's ry - ke stof!
2. Moet op prin - se nie ver - trou nie, By wie nie - mand heil kan vind—
3. Sa - lig hy wat in die le - we, Son - der hulp en son - der raad,
4. Dis die Heer wat aar - de^en he - mel, Die ge - tui - es van sy mag,

1. 'k Sal, so - lank ek leef, my psal - me Vro - lik toe - wy aan sy lof,
2. Op die mens jou hoop nie bou nie; Want as God hul gees ont - bind,
3. As hom al - les wil be - ge - we, Vlug tot God, sy Toe - ver - laat;
4. Met die see en wat daar we - mel Voort - ge - bring het deur sy krag;

1. En Hom, wat sy guns my bied, Al - tyd groot maak in my lied.
2. Keer hul na die aar - de weer En hul raad - slag stort ter - neer.
3. En ook in die swart - ste nag Op die He - re^al - leen bly wag.
4. Wat, on - wrik - baar in sy trou, Al - tyd sy be - lof - tes hou.

5. Dis die Heer wat aan die arme
in sy druk laat reg geskied,
wat uit liefderyke^erbarme
hongeriges spyse bied;
wat gevang'nes vryheid skenk
en hul in hul smart gedenk.

6. Dis die Heer se mededoë
wat die blinde oog verlig;
wie in stof lê neergeboë,
word deur Hom weer opgerig.
Hy bemin dié wat opreg
wandel in sy Woord en weg.

7. Dis die Heer wat vreemdelinge
met 'n wakende^oog aanskou,
weduwees in twisgedinge,
met hul wese, staande hou.
Maar sy arm, hul steun en hoop,
stuit die bose in sy loop.

8. Dis die God der leërmagte,
troue Bondsgod van weleer,
God van wordende geslagte,
tot in ewigheid die Heer.
Sion, sing dié God ter eer,
prys sy grootheid, loof die Heer!

# 352.—U alleen, U loof ons bly

*PSALM 75* MAîTRE PIERRE, 1562

1. U al - leen, U loof ons bly — Ja, ons ju - bel tot u eer!
2. Al ver - toef Ek, spreek die Heer, Al gaan ja - re lang-saam om—
3. Laat die ra - sers dan nie raas; Laat geen god - de - lo - se kop
4. Die ver - los - sing, roem en eer Kom nie uit woes - ty - ne ver,

1. Want u Naam is, trou - e Heer, Vir u volk tot troos na - by.
2. Eind'- lik sal my regs - dag kom, En dan daal my oor - deel neer.
3. Hef die ho - ë ho - rings op — In ver-waand-heid op - ge - blaas.
4. Nie uit oos of wes - te her; Want die Reg - ter is die Heer.

1. Daar - om roem ons in ons land Al die won - ders van u hand.
2. Wat ook wan - kel—deur my hand Bly die aar - de^in vas - te stand.
3. Want God sal die ho - ring tref, En die mond wat hom ver - hef.
4. Hy sit bo die he - mel - boog — Hy ver - ne - der en ver - hoog.

5. In Gods hand 'n beker blink;
en die druppels skuim en spring
uit die bitter mengeling
waar die sondaars van moet drink;
ja, die goddelose mond
suig die droesem tot die grond.

6. God van Jakob, lof en prys
sing ek ewig tot u eer!
Hoë horings werp ek neer
wat teen U het opgerys.
Maar ons horing, swaar getref,
word deur God weer opgehef.

# 353.—O goedheid Gods, hier nooit volprese!

*GESANG 12* — W. L. VINER

(Ook op wysie Ps. 66 of Ges. 107)

1. o Goed - heid Gods, hier nooit vol - pre - se! Wie word daar -
2. Wie bou my lig - gaam won - der - kuns - tig? Die God wat
3. Ge - denk, o siel, die an - der le - we, Jou toe - ge -
4. Sou ek dié God dan nie ver - eer nie, Sou ek sy

1. deur nie diep ge - tref? Hoe snood on - dank - baar
2. niks van my be - hoef. Wie lei my daag - liks
3. we - se er - fe - nis, Waar jy van heer - lik -
4. goed - heid nie ver - staan? Sou Hy my raad - gee,

1. is die we - se Wat nie sy hart tot U ver - hef!
2. so goed - guns - tig? Die God wat ek so diep be - droef.
3. heid om - ge - we, God e - wig sien ge - lyk Hy is!
4. ek nie leer nie, Die weg wat Hy my wys, nie gaan?

1. Aan U al - leen sy dank en e - re — Laat dit my
2. Wie werk in my ge - moed die vre - de, Wie sterk my
3. Juig dan, my siel, in dié ver - wag - ting, Dit het die
4. Nee, Heer, U rig my wil en stre - we; U Woord bly

1. lus, my lied hier bly! Ver - geet, my siel, dan
2. gees met nu - we krag, Wie deel my so - veel
3. duur - ste prys ge - kos: Die Lam van God, ge-
4. my be - sten - dig by; U moet ek lief - hê

1. nooit die He - re, Want nooit ver - geet die He - re my.
2. se - ën me - de? Is 't nie sy arm, so sterk van mag?
3. lei ter slag - ting, Het ons van son - de - skuld ver - los.
4. heel my le - we, En ook my naas - te min soos my!

5. Dit is my dank, dit sy behae:
ek moet volkome wees soos Hy;
is dit my doelwit al my dae,
dan pryk sy heerlik' beeld in my.
As Hy my sterk deur sy genade,
sal ek in sy gebooie bly,
en doen ek dikwels nog die kwade,
tog héérs die sonde nie in my.

6. Dat dan u sorg en troue hoede,
o God, my steeds voor oë bly!
Dan sterk dit my gestaag ten goede
om heel my lewe U te wy!
Dit lei my voort in blye dae,
dit troos my in die bangste nood,
en leer my sonder skrik verdrae
die aaklig' denkbeeld van die dood!

# 354.—Hoog, omhoog, die hart na bowe

*Gesang 43 (Mel. PSALM 42)* L. BOURGEOIS, 1551

1. Hoog, om - hoog, die hart na bo - we, Waar ons Heer en Hei - land is!
2. Prag en skoon-heid mag wel skit - ter — Dis die y - del - heid ge - lyk!
3. Eew - ge le - we, eind'-loos heer - lik, Wat ná hier·-die le - we wag—
4. Saal - ge heil wat ons eens er - we: Le - we eind'-loos God ge - wy,

1. Waar - lik le - we, lief - hê, lo - we, Kan ons slegs waar Je - sus is.
2. Skyn - baar soet is dik - wels bit - ter, Goud en sil - wer is soos slyk.
3. Dit al - leen is gans be - geer - lik, Is on - sig - baar, maar vol krag.
4. Son - der moei - te, siek-te‿en ster - we, E - wig van die son - de vry!

1. Wat ons hoor of sien op aard', Is ons kos - baar hart nie waard;
2. Je - sus, en - kel in u bloed Is daar rus vir ons ge - moed!
3. Sluit ons eens die vlees - li - ke‿oog, Wag die le - we ons om - hoog:
4. Le - we in vol - maak - te deug, Vro - lik deel in he - mel - vreug—

1. Wil ons le - we, lief - hê, lo - we—Hoog, om - hoog, die hart na bo - we!
2. Wat ons lief - het van die aar - de, Het geen we - sen - li - ke waar - de.
3. Le - we vir ons hart be - geer - lik, Le - we on - uit-spreek - lik heer - lik!
4. Laat ons juig oor daar - die le - we, Ons deur Gods ge - na ge - ge - we!

5. Jesus, blydskap van ons harte,
bron van alle ware heil,
U skenk ons ná aardse smarte
hemelvreugde sonder peil!
Wil ons dan reeds hier verbly,
vir u hemel voorberei,
waar ons ewig U sal lowe —
Jesus, trek ons hart na bowe!

6. O dat alle mensetale,
alle eng'lesang, o Heer,
saamruis deur die hemelsale,
in één jubel tot u eer!
Sonder einde gee u lof,
Jesus, ons die rykste stof;
trek ons hart tot U na bowe
om U ewig daar te lowe!

# 355.—Halleluja! Ewig dank en ere

*GESANG 92* C. GREGOR

U ge-meen-skap, Gees van God, A-men, sy ons eew-ge lot!

# 356.—Heer, 'n kleine kinderbende

M. E. Shelley *ROUSSEAU* J. J. Rousseau

1. Heer, 'n klei-ne kin-der-ben-de Sing sy lof-lied tot u eer!
2. Want ons weet dat U, as Ko-ning, Kin-ders al-tyd ga-de-slaan,

1. Red ons, Hei-land, uit el-len-de — Bid-dend buig ons voor U neer!
2. En U te-ken in u wo-ning Al ons woor-de en da-de aan.

1. Vul ons hart met u ge-na-de Van die he-mel, waar U is;
2. Wil ons son-de tog ver-ge-we; Maak ons vir oor-tre-dings bang!

1. Laat ons nooit deur woor-de of da-de Re-de gee tot droe-fe-nis!
2. Lei ons na die eew-ge le-we—Daar weer-klink ons he-mel-sang.

# 357.—Liewe Jesus, Vriend van kinders

*(Melodie No. 356)*

1. Liewe Jesus, Vriend van kinders,
sien ons voor u troon geskaar;
dankbaar styg die lied na bowe
van die blye kinderskaar!
Heerlik klink die hemelsange
wat die eng'le voor U sing;
nogtans het U ook verlange
na die lof wat kinders bring.

2. Heiland, U het ons verseker
ons is welkom aan u sy;
onvergeetlik is u woorde:
„Laat die kinders kom tot My!"
En u ryke seëninge
stroom nog steeds op kinders neer;
seën ons ook, liewe Heiland,
dan bemin ons U nog meer!

3. Ja, toe U die pad betree het
vol van bitter leed en smart,
was die kinderskaar se loflied
soet en lieflik vir u hart.
Hoe sal ons U dan verloën?
Ook vir ons het U gely!
Ja, verlosser, aan u liefde
sy ons hart en lied gewy!

# 358.—O, bring die dierb're Jesus

J. MOUNTAIN

1. O, bring die dier-b're Je - sus Wat jonk is, sterk en bly!
2. Wie was ooit vir die klei - nes So goed en sag soos Hy?
3. Nog al - tyd wag Hy liefd' - ryk, Selfs reik Hy ons die hand,

1. Gee Hom die bes - te da - e, Hul gaan so snel ver - by.
2. Met te - re son-daars - lief - de Trek Hy hul na - der - by.
3. En lei as trou - e Her - der Na gind - se Va - der - land.

*Koor*

Maak in ons le - wens - mô - re Ons hart u ei - e, Heer!

En laat ons kin - der - lof - lied Weer - klink slegs tot u eer.

4. Soek almal vir die Heiland,
   bring hulle in hul jeug;
   geen arbeid is so heerlik
   of gee ons soeter vreug.

5. Want ook die kleinste pêrel
   in Jesus Midd'laarskroon
   sal glinster in die hemel
   as sy Verlossersloon.



# 359.—Toe Jesus, heilaanbringend

T. KING — *CHENIES* — T. R. MATHEWS

1. Toe Je - sus, heil - aan - brin - gend, In Si - on bin - ne - gaan,
2. Hy wil nog steeds as Ko - ning In kin - der - har - te woon,
3. As met ge - slo - te lip - pe Ons skaam is vir sy Naam,

1. Het kin - der - ska - re sin - gend Vir Hom die weg ge - baan.
2. Al is sy he - mel - wo - ning Op Si - ons berg so skoon.
3. Kan ook die kou - e klip - pe Ons swy - e nog be - skaam!

1. Hy het hul nie be - straf nie, Hoe hul ook om Hom dring;
2. Ons skaar ons dan vry - moe - dig Rond - om sy glo - rie - troon,
3. Laat ons nie slegs met woor - de Vir Hom ons kran - sies vleg,

1. Hy stoot geen kind ooit af nie, Maar luis - ter as hul sing.
2. En wil ver - heugd, bly - moe - dig, Hom e - wig ko - ning kroon!
3. Maar met on - breek - b're koor - de Ons har - te aan Hom heg!

# 360.—Jesus sien ons, swak en nietig

*VESPER* RUSSIES

Harmonisering: Sir J. Stevenson

1. Je - sus sien ons, swak en nie - tig, Met 'n oog van vriend - skap aan.
2. Hy ver - dien ons lof ge - du - rig, Je - sus hoor ons san - ge aan;
3. Hy wil in die stryd be - moe - dig, Lei ons op die le - wens - baan;

1. Waar - om bly ons dan ver - drie - tig? Laat ons nou na Je - sus gaan!
2. Bid tot Hom, ge - lo - wig, vu - rig; Hy kom vriend'-lik by ons staan.
3. Kom dan, kin - ders, laat ons spoe - dig Na die lie - we Hei - land gaan!

*Koor*

Hal - le - lu - ja, Hal - le - lu - ja, Hal - le - lu - ja, A - men!

# 361.—Ere sy Jesus, heerlike Heiland

J. W. MACGILL BATISTE

E-re sy Je-sus, heer-li-ke Hei-land, E-re sy Je-sus, my Ko-ning en Heer!

E-re sy Je-sus, lief-li-ke Hei-land, Ja, tot in e-wig-heid sy Hom die eer!

# 362.—Sions kinders het weleer

ANON., *circa* 1850

1. Si - ons kin - ders het wel - eer Je - sus met hul lof ge - eer;
2. Heer - lik klink nog in ons oor Woor-de uit Da - wids mond ge - hoor:
3. Ou - ers, kin - ders, al - te - saam, Prys nou Je - sus gro - te Naam;

1. Ook die kin - ders van ons tyd Roem en loof sy heer - lik - heid.
2. „Uit die sui - ge - ling se mond Klink Gods lof die wê - reld rond."
3. Loof, aan - bid Hom, gee Hom eer, Kroon Hom, eew - ge Op - per - heer!

*p* *Koor* *f* *p* *f*

Hoor, hoor, hoor die stem van kin - ders weer! Hoor, hoor, hoor die

stem van kin - ders weer! *ff* Sing Ho - san - na!

Sing Ho - san - na! Sing Ho - san - na, Hom ter eer!

# 363.—Loof, o my siel, die almagtige Koning ter ere

*Stralsund Gesangbuch, 1665*
*The Chorale Book for England, 1863*

1. Loof, o my siel, die al - mag - ti - ge Ko-ning ter e - re, Loof, o my
2. Loof, o my siel, Hom wat niks teen sy wil laat ge-beur nie; Nooit stel sy
3. Loof, o my siel, Hom wat kun-stig u lig-gaam be - rei het, Wat u krag-

1. siel, vir u heil en u red - ding die He - re! Loof, al - mal saam,
2. a - de-laars - wie - ke ons on - mag te - leur nie! Hy wat be - hoed,
3. te ver-leen en so vrien - de - lik ge - lei het! Wat in ge - vaar,

1. Maak groot sy hei - li - ge Naam, Loof Hom, die Heer al - ler he - re!
2. Al - les be - skik tot ons goed, Wie sal sy sorg nie be - speur nie?
3. Hoe groot, of drei-gend of swaar, Oor u sy vleu - els ge - sprei het.

4. Loof, o my siel, Hom wat kenlik u
kroon met sy seën,
strome in oorvloed alom uit sy hemel
laat reën.
Dink, sterfling, dan
wat die Almagtige kan,
wat u met liefde bejeën.

5. Loof, o my siel, al wat in my is, loof
nou die Here,
alles wat asem het, hier en in hemelse
sfere!
Hy is u lig,
hou u op Hom slegs gerig,
bring Hom in ewigheid ere.

# 364.—Loof, loof, my siel, die Here

J. KUGELMANN
AUGSBURG, 1540

1. Loof, loof, my siel, die He - re, En prys sy heil' - ge Naam, Hier en in
2. Loof Hom, sy le - ër - ska - re, Loof Va - der, Seun en Gees! Hy, E-wig-

1. he - mel - sfe - re, Loof, loof Hom, al - te - saam! Hy het ons skuld ver-
2. trou-e‿en Wa - re, Sal steeds ons toe - vlug wees. Op Hom rus ons ver-

1. ge - we, Red ons uit al - le nood; Be - skerm ons bro - se le - we
2. trou - e On - wrik-baar vas ge - grond; Deur Hom bly ons be - hou - e,

1. En dra ons deur die dood. Sy ry - ke troos be - skut ons, Ons jeug ver-
2. Hy red ons ston-de‿op stond. Nooit gaan sy kind ver - lo - re, Hoe - seer die

1. nuut Hy weer; En uit sy vol - heid put ons Ge - na - de, krag en eer.
2. Bo - se tart; Ons lot is ryk be - sko - re: A - men, so juig ons hart!

# (b) BEHOEFTE AAN BESKERMING

## 365.—Bewaar my tog, o God, op wie 'k vertrou

*PSALM 16* A. C. VAN VELDEN

1. Be - waar my tog, o God, op wie 'k ver - trou! Ek skuil by
2. Wie hier 'n an - der god met ga - wes eer, Dié sal hom-
3. My erf - deel is op aar - de skoon vir my; Die meet - snoer

1. U, my toe - vlug in die le - we. Daar is vir my, in
2. self met bai - e smar - te py - nig. Ek sal sy of - fers
3. val in plek - ke lief en lus - tig. Ek loof die Heer wat

1. wat die oog aan - skou, Geen goed bo U, so eind' - loos hoog ver-
2. uit - giet nòg be - geer; Sy af - gods - naam sal nie my mond ont-
3. deur sy raad my lei; Selfs in die nag as al - les slui - mer

1. he - we. En wie op aar-de‿U ken en vrees, o He - re,
2. rei - nig. My erf-deel is die Heer, my vreug-de-be - ker,
3. rus - tig, Dan wek op-nuut my nie - re die ver-lan - ge,

1. Hul noem ek groot, hul is my roem en e - re.
2. My lot is in sy hand vir e - wig se - ker.
3. Om God te dank in stil - le lof - ge - san - ge.

4. 'n Yd'le vrees beklem my nou nie meer:
ek stel die Heer gedurig my voor oë.
My hart is bly, en juigend meld my eer:
„Sy regterhand sal nooit my val gedoë."
Ook sal my vlees, as hier my stryd gestry is,
nog veilig woon, omdat die Heer naby is.

5. U sal my siel nie oorgee in die dood,
my pad buig op langs skone heuwelrye.
U sal nie toelaat dat u gunsgenoot
verderwing sien in donker doodsvalleie.
By U is ewig vreugde‿en volle vrede,
en in u hand 'n snoer van lieflikhede.

# 366.—Net soos 'n herder uittrek met sy skape

TOTIUS *PSALM 23* F. W. JANNASCH

1. Net soos 'n her - der uit - trek met sy ska - pe En hul laat neer - lê
2. En is ek soos 'n skaap in doods - ge - va - re, Wat in die vel - de
3. U bring vir my die ta - fel in ge - reed - heid, My hoof druip o - lie

1. in die veld van mil - de groen, Met sag - te hand hul lei langs stil - le wa - ters,
2. as 'n prooi van wol - we gaan, En moet ek in die doods - dal, diep en don - ker,
3. en my be - ker vloei van wyn, 'n Bron van goed - heid stroom vir my ge - du - rig;

1. So is die Heer, so het Hy ook aan my ge - doen: Hy laaf my siel en
2. Van al - le hulp ont - bloot, in my al - leen - heid staan—Dan nog ken ek geen
3. Dit is my gees 'n vreugd', my vy - an - de 'n pyn; Dit kroon my le - we

1. lei my swak - ke skre - de In vas - te spoor van sy ge - reg - tig - he - de.
2. doods - vrees of ver - skrik - king, Om - dat u staf my troos is en ver - kwik - king.
3. met u wel - be - ha - e; En in u huis, daar bly ek al my da - e.

# 408.—Stil verdwyn die daglig

F. W. BLUNT

1. Stil ver - dwyn die dag - lig En die son - ne - straal;
2. Skenk aan ons, ver - moei - des, Sag - te, soe - te rus;
3. Gee aan klei - ne kin - ders Dro - me, Heer, vol vree,
4. As die mô - re aan - lig, Mag ek dan ont - waak,

1. In die ske - mer - ska - du Is hul prag ge - daal.
2. Laat ons rus - tig slui - mer, Van u sorg be - wus!
3. En deel u be - sker - ming Aan hul sie - le mee!
4. Rein en sterk en yw' - rig Vir my aard - se taak!

1. Don - ker word die he - mel, Ster - re - tjies kom uit;
2. Laat in don - ker u - re, Heer, u eng' - le - skaar
3. Troos die swaar - be - proef - des Wat die nag deur waak;
4. Aan u Naam, o Va - der, Seun en Gees in een,

1. Kin - der - tjies sal al - mal Haas die o - gies sluit.
2. Met ge - sprei - de vleu - els Ons ge - trou be - waar!
3. En laat Sa - tans plan - ne Tog ver - y - del raak!
4. Bring ons bly ons hul - de Deur die eeu - e heen!

# 409.—Kyk hoe swaar die landman swoeg

W. G. HANCOCK

1. Kyk hoe swaar die land-man swoeg, Hoe hy werk en saai:
2. Wag 'n wei nig — heer-lik bloei Veld eens kaal en swart;

1. Uit die vo - re diep ge-ploeg Sal hy een - maal maai.
2. Land - man wat die saad laat groei, Saai ook in ons hart.

*Koor*

Land-man, land-man, saai ge-trou, Laat die grond die saad maar hou;

Waar ons nou nog niks sien staan, Gee God gou - e graan.

# 410.—Reeds lank gelede het ons Heer

P. K. DE VILLIERS

Reeds lank ge - le - de het ons Heer Sy skep-pings-werk vol - tooi,

En het met mil - de hand ge - plant Die blom - me - tjies so mooi.

Hy sorg vir el - ke blom - me - tjie, Weet waar sy plek - kie is;

As God die blom - me - tjie ver - sorg, Be - min Hy my ge - wis.

## (d) BEWONDERING VIR WAT GROOT EN HEERLIK IS

# 411.—Die Heer sal opstaan tot die stryd

*Psalm 68 (Mel. PSALM 36)* M. GREITER (?)
STRAATSBURG, 1539

1. Die Heer sal op-staan tot die stryd; Hy sal sy ha - ters, ver en wyd,
2. Máár al Gods volk, in Hom ver-heugd, Sal op-spring in hul sie - le-vreugd'
3. Hoog bo die on - reg wat hier woel, Staan God se heil'-ge reg-ter-stoel,

1. Laat weg-vlug voor sy o - ë. Hoe hoog die mens se trots mag gaan,
2. En hup-pel voor sy o - ë; Sy mag, wat al - le mag oor-tref
3. Van waar Hy in ont-fer - ming Die we - du-wees hul reg ver-skaf,

1. Hy sal geen oom-blik kan be-staan Voor God se al - ver - mo - ë.
2. En uit ver-need-ring hul ver-hef, Sal nooit hul val ge - do - ë.
3. Die wees se on - der-druk-kers straf En waak tot hul be - sker - ming.

1. As U, o Heer, in mag ver-skyn, Sal hul soos rook en damp ver - dwyn,
2. Hef tot Gods eer 'n dank-lied aan; Ver-hoog, ver-hoog voor Hom die baan;
3. Wie een-saam is, hom stel Hy in Die vol - heid van 'n huis - ge - sin,

1. Deur storm-wind voort-ge-dre - we. Soos was wat smelt voor hit - te^en vuur,
2. Sing, al wat leef, sy e - re! Be - rei die weg, in Hom weer bly
3. En breek die sla-we-ban - de Van wie hier in ge-vang'-nis smag;

1. Het al - mal voor Gods glans geen duur Wat god - de - loos - lik le - we.
2. Wat deur die wy - e vlak-tes ry: Sy Naam is Heer der he - re!
3. Maar wie Hom hoon in sy ge - sag, Dié woon in dor - re lan - de.

4. O God, toe U uit slawerny
u volk na Kanaan heen wou lei,
om voor u oog te huppel,
het onweer hul vooruitgestreef,
die aarde het gesidderbeef,
die hemel het gedruppel.
Selfs Sinaï se ruwe top
skrik uit sy vaste eeuslaap op,
voor Isr'els God aan bewe.
En toe u erfdeel mat was, Heer,
stuur U die reëndruppels neer
wat dit weer laat herlewe.

5. U kudde, Heer, het daar gewoon;
U was die land, so vrugbaar-skoon,
'n vriend'like Beskermer;
U het ellendiges die land
laat erwe deur u goeie hand,
o Israels Ontfermer!
Ja, daar was ryke juigenstof,
om God se wonders en sy lof
met jubelsang te melde.
Die lofsang van 'n vrouekoor
klink al die stryders in die oor
en ruis oor berg en velde.

6. Die koninge, hoeseer gedug,
het voor die onweer weggevlug
wat U teen hul verwek het.
Die manne kom terug met buit;
die vrouens deel die roofskat uit
asof hul meegetrek het.
Maar straal daar vrede op Isr'el neer,
dan skitter hy in luister weer,
tot nuwe skoon herbore —
net soos die duif met silwerwit
en goud wat op sy vere sit
by helder sonneglore.

7. Laat Basans hemelhoë rots
hom ophef in sy yd'le trots
met al sy bulte^en berge;
wat spring jul, berge, rug aan rug,
geweldig in die hoë lug
om Sions kruin te terge?
God self het hierdie berg begeer,
om daar in lig, in glans, in eer,
volmaakter, skoner, witter
as sonneglans en sonneskoon
vir ewig by sy volk te woon
en voor hul oog te skitter.

8. Gods eng'lemagte bo die swerk
het, tien en tien maal duisend sterk,
slagvaardig uitgeswewe;
by hulle is sy majesteit
'n Sinaï in heiligheid,
deur bliksemlig omgewe.
U het omhoog gevaar vol eer;
die kerker was u buit, o Heer,
en gawes u beloning
wat neerdaal op die mensekind;
selfs wie opstandig is, dié vind
by U, o Heer, 'n woning.

9. Geloofd sy God met diep ontsag,
want Hy oorlaai ons dag aan dag
met ryke seëninge.
Wie sou Hom dan nie dank bewys,
die God van saligheid nie prys,
met al die hemelinge?
Dié God van volle saligheid
versterk ons in die dag van stryd,
en dra ons deur die lewe.
Hy kan, en wil, en sal in nood,
selfs as ons sidder vir die dood,
volkome uitkoms gewe.

10. Gewis, hoe hoog die nood mag gaan,
God sal die vyandskop verslaan,
die skedel so doemskuldig
wat God se heiligheid wou tart,
en daar hy in die kwaad volhard,
sy skuld vermenigvuldig.
Die Heer het self ons toegeseg:
„Ek sal deur mag en wyse‿oorleg
uit Basan jul vergader;
wanneer jul deur die diepte tree,
dan sal geen golfslag van die see
jul veil'ge voetstap nader.

11. „Dan sal jul uit die ballingskap
weer bly oor jul verdrukkers stap
op die bebloede velde;
jul honde sal die bloedplas lek
wanneer God weer sy ywer wek
om onreg te vergelde."
O grote God, gedugte Heer,
u gange is vol roem en eer
in Isr'els heiligdomme.
Die sangers gaan die spelers voor,
en rondom juig 'n blye koor:
die maagde met die tromme.

12. Loof God in sy gemeente‿alom,
o volk, uit Jakob voortgekom,
die eerste stammevader!
Hoe vrolik gaan na Sions top
die stamme uit hul wonings op
om voor Gods troon te nader!
Die kleinste, Benjamin, is daar,
'n vors weleer; en Juda's skaar
met al die leeuestryders;
ook Sébulon en Náftali
wat vir geen vyand sidder nie —
van ouds die volksbevryders.

13. Ons prys U, Heer, in sang en lied!
U het u sterkte ons gebied
toe 't nag was, lank gelede;
U het gehoor na ons gebed,
U het ons roemryk uitgered —
o hoor nou weer ons bede!
Dan pas die vorste tot u eer
en om u Huis ontwil, o Heer,
eerbiedig op u wenke.
Hul sal U dan van alle kant,
selfs uit die allerverste land,
vereer met hul geskenke.

14. Omgord U, Here, tot die kryg
teen hom wat soos 'n ondier dreig
met al die oorlogsbendes —
die volk wat stukke silwer bring
net soos 'n onderworpeling,
maar loer op ons ellendes.
Gewis, ons sien hul al verstrooi
wat hunker na die oorlogsprooi.
Maar uit die pragpaleise
van Nylgebied en Moreland
kom manne wat tot God die hand
sal strek met eerbewyse.

15. O koninkryke, sing Gods lof!
Laat psalme oprys uit die stof —
dis God wat uitgetrek het!
Hy ry, bekleed met eer en mag,
hoog deur die hemel van sy krag
wat Hy met storms bedek het.
Die donderstemme, swaargedug,
verkondig in die hoë lug
sy mag voor al die volke.
Gee sterkte‿aan God — sy hoogheid is
oor Israel, sy erfenis;
sy mag is in die wolke.

16. Hoe vreeslik is U, Heer, alom
uit u verhewe heiligdom,
omring deur sterkte‿en ere!
Dis Isr'els God wat wonders werk
en wat sy volk met krag versterk:
U loof ons, Heer der here!

# 412.—Waak op, my siel, en loof die Heer!

*PSALM 104* M. LUTHER, 1539




4. Die aarde‿'t Hy deur sy bevel
op fondamente vasgestel.
Die waters in hul stormgewoel,
oor hoogste berge heengespoel,

5. het U, soos in 'n vegtersvlaag,
deur donder voor U heen gejaag,
— die dal laat sak, die berg laat rys —
u vinger 't hul die plek gewys.

6. Ook vir die see was daar 'n merk
sy woede is daar ingeperk.
U stuur die sterk fonteine uit,
die berge ruis van stroomgeluid.

7. Daar laaf die wilde dier sy bors
en wilde-esels breek hul dors;
daar woon die blye voëlkoor
wat uit die takke‿'n stem laat hoor.

8. Uit boonste kamers ruis Gods reën,
die berge‿en aarde drink 'n seën;
en gras skiet vir die veedier uit,
en vir die mens ontluik die kruid:

9. die brood wat hom sy kragte voed,
die wyn wat hom sy smart versoet,
die olie wat sy aangesig,
deur leed verdof, met vreugd' verlig.

10. God gee die reën as sy hand
die wilde bome‿en seders plant,
wat wyd hul lommer opevou
en voëls nooi om nes te bou.

11. Sipresboom, slanke woudpilaar,
'n huis is vir die ooievaar;
op berg en rots se hoogste top —
daar spring die das en steenbok op.

12. Gods vaste tydmaat is die maan;
die son weet as hy skuil moet gaan.
Dan word dit nag op Gods besluit,
en roofdier trek op rooftog uit.

13. Gebrul wat oor die velde rys,
is leeugeroep tot God om spys.
Maar sal die son sy loop begin,
dan sluip hul weer hul skuilplek in.

14. Nou word die mens deur môrelig
gewek, gewink tot arbeidsplig
totdat oplaas die skemer val.
Hoe eind'loos is u werketal,

15. hoe wys het U hul geformeer,
hoe vul hul saam die aarde, Heer!
Dáár is die see, na alkant wyd;
en 't wemel in sy eind'loosheid.

16. Dáár oor die wye waterbaan
sien ons die blanke seile gaan;
daar laat U Leviatan speel
en in die weidse vreugde deel.

17. Wat leef in water en op land,
verwag hul spyse uit u hand.
Ontsluit U dit, hul word verkwik;
hou U dit toe, hul word verskrik;

18. neem U hul asem weg, hul keer
tot stof en as, en is nie meer.
Maar as u Gees weer oor hul sweef,
dan leef hul, en die aard' herleef.

19. Laat glorie sonder maat of perk
die Heer verbly uit al sy werk!
Hy, wat net kyk en — niks hou stand;
en as Hy slaan, staan berge‿aan brand.

20. Ek wil terwyl ek lig geniet,
Gods grootheid sing in psalm en lied.
En die oorpeinsing van my gees —
mag dit Hom welgevallig wees!

21. Al wie die Heer se lof mishaag,
laat hul soos stof voor wind vervaag!
My siel, wat uitsing tot Gods eer —
sing onvermoeid, en loof die Heer!

# 413.—Loof, loof die Heer met lofgesange!

*PSALM 118* L. BOURGEOIS, 1543

1. Loof, loof die Heer met lof - ge - san - ge! o Is - r'el, wees in God ver-blyd.
2. Loof, loof die God van ons ver - lan - ge, o Al - mal wat die He - re vrees!
3. Toe ek, om-ring van al - le sy - e, Die vy - and rond - om my sien staan,
4. Die Heer, die Hoof van dui-send - tal - le, Sal in die stryd my hulp ver - skaf.

1. Sy goed-heid volg Hom in sy gan - ge, Sy goed-heid duur in e - wig-heid.
2. Sing voor die Heer jul lof - ge - san - ge, En laat Gods volk nou vro - lik wees!
3. Het God my stem ge-hoor uit ly - e, En my weer vei - lig uit laat gaan.
4. Dan kyk my oog met wel - ge - val - le Op my ver - woe-de ha - ters af.

1. Loof, A - rons huis, met ju - bel - san - ge! Gods goed-heid ken geen grens of tyd,
2. Loof al - mal saam met ju - bel - san - ge! Gods goed-heid ken geen grens of tyd,
3. Ek sal nie lan - ger hulp'-loos wees nie, Of wan-hoop selfs in doods - ge - vaar:
4. Dis be - ter by ons bid-de‿en wen - se Dat ons ver - trou op God se mag,

1. Geen he - de, toe-koms of ver - gan - ge, Sy goed-heid duur in e - wig - heid!
2. Geen he - de, toe-koms of ver - gan - ge, Sy goed-heid duur in e - wig - heid!
3. Ek sal die mens nie lan - ger vrees nie Wat magt'-loos is as God be - waar.
4. As dat ons ooit ver - trou op men - se, Of selfs van prin - se hulp ver - wag.

5. Toe al die heid'ne my omring het,
hul laers om my opgeslaan,
en hul op my al aan kom dring het,
het ek hul in Gods Naam weerstaan.
Ja, toe die volke my omring het,
met leërs teen my opgestaan,
toe hul ter dood toe my bespring het,
het ek hul in Gods Naam verslaan.

6. Hul het my wel omswerm soos bye,
maar het soos doringvuur vergaan;
hul het gekom in breë rye,
maar 'k het hul in Gods Naam ver-
slaan.
O vyand, jy 't met harde stote
tot vallens toe my weggedruk;
die Heer bewaar sy gunsgenote,
die Heer het self my uitgeruk.

7. Dit is die Heer wat my gesterk het.
Hy is my lied, my psalmgesang:
Hy was dit wat my heil bewerk het,
dus loof ek Hom my lewe lang.
Ek hoor alom die blye galme
van vromes ná die lydensnag;
hul tent weerklink van dankb're
psalme:
Gods regterhand doen grote krag.

8. Gods regterhand is hoog verhewe,
sy regterhand is groot van daad;
dit laat van skrik die wêreld bewe,
maar hef sy volk uit lyde^en smaad.
Ek sal nie kwyn in slawebande
wat my ter dood toe wil omknel;
ek sal nie sterf deur vyandshande,
maar al Gods werke bly vertel.

9. Die Heer het my met sware slae
getugtig, maar nie tot die dood;
Hy 't my gehoor in donker dae
en my gered uit alle nood.
Ontsluit dan voor my pelgrimskrede
die poort van sy geregtigheid,
om God te loof wat my gebede
verhoor het in die dag van stryd.

10. Dit is die poort van Isr'els Here,
wat voor sy huis as wagter staan;
die poort wat meld van heil en ere,
waardeur sy gunsvolk in mag gaan.
Daar sal ek, Heer, met dankgebede
U groot maak op die dag van fees,
want U was in my angsverlede
vir my tot hulp en heil gewees.

11. Die steen waaraan die tempel-
bouers
veragt'lik het 'n plek ontsê,
is voor die oog van die beskouers
deur God as hoeksteen neergelê.
Dié werk van godd'like^alvermoë
is van God self geskied, deur wie
die wonder oprys voor ons oë;
ons sien dit, maar deurgrond dit nie.

12. Dit is die dag deur God verkore,
die feesdag aan Hom toegewy.
Laat ons, met psalms uit vreugd'
gebore,
ons in die God van heil verbly.
Ag, Heer, gee nou u seëninge;
gee voorspoed, Heer, op hierdie dag—
dit is die dag van grote dinge,
die glorieteken van u mag.

13. Geseënd is die grote Koning
wat aankom in die Heer se Naam;
geseënd uit die Heer se woning
is volk en Koning altesaam.
Die Heer, die God van ons betroue,
Hy kom ons met sy ligglans teen;
bind dan die offerdier met toue
en lei dit na die altaar heen.

14. U is my God, ál my verlange;
U prys ek om u majesteit.
My God, U loof my lofgesange
van nou af tot in ewigheid.
Loof almal saam met jubelsange!
Gods goedheid ken geen grens of tyd
geen hede, toekoms of vergange,
sy goedheid duur in ewigheid!

# 414.—God die Heer regeer

*PSALM 99* MAÎTRE PIERRE

1. God die Heer re - geer. Beef, o vol - ke, eer!
2. God wat help in nood, Is in Si - on groot;
3. Loof Gods mag: Hy 's reg In sy oor - deels - weg;

1. Eer die God wat troon, Waar die ge - rubs woon;
2. Al die vol - ke - mag Niks by Hom ge - ag!
3. Vol - ke 't Hy ge - straf, Is - r'el reg ver - skaf.

1. Wat in Is - ra - el Sy ge - rig be - stel.
2. Hoog ge - dug 's sy Naam. Laat hul al - mal saam
3. Loof, ver - hef die Heer, Werp jul voor Hom neer;

1. Aar - de 'en al wat le - we — Laat dit voor Hom be - we!
2. Lof - sing tot sy e - re! Hei - lig is die He - re!
3. En laat al wat le - we Voor dié Reg - ter be - we!

4. Bidders het gepleit
in die worstelstryd;
daar het lig gekom
uit die wolkkolom,
dat hul dankbaar-trou
God se wet kon hou:
heil'ge lewensorde
hul van God geworde.

5. By U, Here, is
daar vergiffenis,
ook al het u trou
nie hul straf weerhou.
Loof, verhef die Heer;
werp jul voor Hom neer!
Bring Hom roem en ere —
heilig is die Here!

# 415.—Nie aan óns, o troue God

*PSALM 115* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Nie aan óns, o trou - e God, Aan ú Naam al - leen gee eer!
2. Waar-om sou die na - sies spot, Met die uit - roep ons trot - seer:
3. Go - de van die hei - den - dom, Gou - e of sil - wer - beel - te - nis,

1. Waar - om sou die na - sies spot As hul oor ons tri - om - feer?
2. „Waar is nou die Heer, hul God?" In die he - mel sit die Heer,
3. Waar die mens sy knie voor krom, Niks as ei - e maak - sel is;

1. Om u goed - heid, wees nie stil! Red ons om u trou ont - wil!
2. En Hy doen wat Hom be - haag: Net sý wil ge - skied om - laag.
3. Daar's 'n mond, maar son - der taal, Daar's 'n oog, maar son - der straal.

4. Ore het hul, maar dié 's doof
vir die klank van stem of taal;
en die neus van afgodshoof,
kan nie ruik of asemhaal.
Hande het hul — alkant vas! —
vingers wat nie voel of tas.

5. Voete het hul, vasgeklem
aan die altyd-selfde oord;
hulle keel — geen klank of stem
kom uit tempelstilte voort.
Laat dié wat hul dien en vrees,
soos hulself, só nietig wees.

6. Israel, steun op die Heer!
Hy 's hul hulp; hul skild is Hy.
Arons huis, steun op die Heer!
Hy 's hul hulp; hul skild is Hy.
Almal wat die Here vrees,
laat die Heer jul steunsel wees!

7. God die Heer het ons gedenk
na sy troue bondsbestel.
Seëninge sal Hy skenk
aan die huis van Israel;
seëninge van die Heer
daal op Arons kinders neer.

8. Hy sal seën wie Hom vrees,
groot en klein wat op Hom wag;
ja, Hy sal hul allermees
seën in hul nageslag.
Hy wat spreek, en 't het geskied,
sal sy seen oor hul gebied.

9. Heer, die hemel 's u paleis,
U 't die aarde aan ons gegee:
dooies kan die Heer nie prys,
maar óns sal — 'n stemmesee —
ewig juig die Heer ten prys,
hallelujas op laat rys.

# 416.—Die Heer is God en niemand meer

*GESANG 4* P. SOHREN

1. Die Heer is God en nie-mand meer; Ver-heer-lik Hom, o vro - me!
2. Hy is en bly al wat Hy is In al-le e-wig-he - de;
3. Sy troon om-straal 'n won-d're lig, Te skitt'-rend vir ons o - ë;

1. Wie is soos Hy van al-les Heer, Hoog-heer-lik en vol-
2. Sy Naam is vol ge-hei-me-nis, Te diep vir men-se-
3. Selfs eng'-le dek hul aan-ge-sig, Aan-bid-dend neer-ge-

1. ko - me? Die Heer is groot, sy Naam is groot, Die luis - ter
2. re - de. Ons is van gis - ter, nie - tig' klei; Maar eer die
3. bo - ë. Hom kan geen he - mel - rond om-grens, Hy is on-

1. van sy deug - de groot, On - ein - dig groot sy we - se.
2. aar - de was, was Hy — Ja, eer - der as die heem - le.
3. sig - baar, en die mens Sien Hom net in sy wer - ke.

4. Waar sou ons wees, was deur Gods krag
ons nie gewek tot lewe?
Oneindig is sy skeppingsmag,
bo elk' begrip verhewe;
by Hom is wysheid en verstand,
by Hom is sterkte; met sy hand
omspan Hy aarde‿en hemel.

5. Hoe hoog Hy troon, Hy is naby —
waar ons ook woon of wandel.
Hoe ook die nag sy sluier sprei,
Hy sien hoe elkeen handel.
Vir Hom is duisternis soos dag;
wat heim'lik in ons hart vernag,
is nie vir Hom verborge.

6. U is regverdig, heilig, goed;
by reines is u woning;
hy wat U dien met bly gemoed,
word ginds gekroon as koning.
Alleen by U‿is onsterflikheid,
Volsaalge tot in ewigheid,
o ryke Bron van vreugde!

7. Sal ek die Majesteit se gloed
as sondaar ooit kan nader?
Goddank! Versoen deur Jesus bloed,
noem ek God nou my Vader.
Nou klink my lied: die Heer is groot,
die Heer is onuitspreeklik groot,
oneindig groot in liefde!

# 417.—Ons loof U, grote God, ons prys u heil'ge Naam

MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Ons loof U, gro - te God, ons prys u heil' - ge Naam;
2. In heer - lik - heid sing die a - pos - tel - skaar u eer;
3. U, Va - der, U sy lof op hoog ver - he - we toon!
4. U, Chris - tus, on - se Heer, be - klee met ma - jes - teit,

1. Met heel u skep - ping, eew - ge Va - der, sing ons saam!
2. Pro - fe - te, mar - te - laars ver - meld u lof, o Heer!
3. Lof sy u een - ge Seun wat on - der ons wil woon!
4. U, een - ge Seun van God, sy lof in e - wig - heid!

1. Sing, se - rafs; eng' - le, sing; juig saam, o mag - te-en tro - ne;
2. U Kerk be - ly u Naam daar - bo en hier be - ne - de,
3. Ons loof u Heil' - ge Gees, die Troos - ter van ons har - te,
4. Die mens - dom was in skuld en vloek voor God ver - lo - re;

1. Laat rys u skoon - ste lied, laat klink u ju - bel - to - ne!
2. In stryd en se - ë - praal, met smeek- en dank - ge - be - de;
3. Ons Leids - man op die weg deur al - le aard - se smar - te!
4. U, tot ons eew - ge heil, is uit 'n maagd ge - bo - re;

1. o God van le - ër - ska - re, o drie maal heil' - ge We - se,
2. U Naam is steeds hul lied, o God van me - de - do - ë,
3. U Kerk loof U al - om, waar U dit ook ver - ga - der;
4. U het die dood oor - win, ge - hoor - saam aan die Va - der,

1. In gans die skep - ping bly u groot - heid on - vol - pre - se!
2. On - peil - baar in ver - stand, on - ein - dig in ver - mo - ë!
3. In he - mel en op aard' loof al - les U, o Va - der!
4. En só die weg ge - baan dat ons tot God kan na - der.

5. U sit in heerlikheid ter regterhand
van God
en sal die vierskaar span as Regter
oor ons lot —
laat ons in alle nood u bystand nooit
ontbeer nie!
U het ons duur gekoop dat sonde
ons nie regeer nie.
Beskerm u erfenis; dat ons, vir ewig
veilig,
eens voor u troon mag staan, reg-
verdig en geheilig!

6. Ons roem gedurig, Heer, u goeder-
tierenheid —
gee dat ons lied U daar ook loof in
heerlikheid!
Stel ons dan by u koms onstraflik
in u oë;
ontferm, ontferm U, Heer, toon ons
u mededoë!
U is ons toeverlaat, ons saalge hoop,
o Here!
Wie op U bou, word nooit beskaam:
u Naam sy ere!

# 418.—Oneindig', ondeurgrond'lik' Wese

*Gesang 5 (Mel. PSALM 66)* L. BOURGEOIS, 1543

1. On- ein - dig', on - deur - grond' - lik' We - se, Wat oor die
2. Selfs u kan nie ons God deur - grond nie, o Gees - te
3. Hy spreek—en wê - rel - de en we - sens, On - tel - baar
4. On - ein - dig in sy skep - pings - wer - ke, Nog gro - ter

1. groot heel - al re - geer, Die ver - ste ein - des van u skep - ping
2. van die he - mel - hof; U kan sy groot - heid nie om - vat nie,
3. soos die kor - rels sand, Word op sy wenk uit niks ge - bo - re,
4. sien ek Hom waar Hy Sy Seun tot soen - dood oor - ge - gee het,

1. Om-skry - we nooit u groot-heid, Heer! U leef en heers waar skeps' - le
2. Veel min - der nog die mens van stof. Vry - mag - tig, e - wig, on - be-
3. Elk met die stem - pel van sy hand. En so 'n God het my ge-
4. Om my, ver - loor - ne, te be - vry. Ek buig my, nooit be - gre - pe

1. le - we, Waar eng' - le - mag - te in glo - rie troon; Maar vir ons oog is
2. skryf - lik, Ver - bor - ge in sy hei - lig - dom, Be-staan Hy en - kel
3. ska - pe, En sorg ook el - ke dag vir my; U dink ook aan 'n
4. Lief - de, Voor U, my Va - der, God en Heer; En sink, oor - wel - dig

1. U ver - bor - ge, Wat on - toe - gank - lik' lig be - woon.
2. deur Hom - sel - we, En al wat is, be - staan deur Hom.
3. wurm, o Skep - per! On - ein - dig' God, U dink aan my!
4. deur u groot - heid, In spra - ke - lo - se-aan - bid - ding neer!

# 419.—Op berge en in dale

*GESANG 7* VAN DER PAUW, 1805

1. Op ber - ge en in da - le, En o - wer - al is God;
2. Sy trou - e Va - der - o - ë Sien al - les van na - by;
3. Al wat op aar - de we - mel, Of in die wa - ter leef;
4. Roem, Chris-ten! Heel my le - we Is vei - lig in my God;

1. Waar ons ook tel - ke - ma - le Mag swer - we, daar is God!
2. Wie steun op sy ver - mo - ë, Dié dek en se - ën Hy.
3. Al wat die wol - ke - he - mel Met snel - le vlug deur - sweef;
4. Waar al - les my be - ge - we, Of waar ek ly, is God:

1. Waar ons ge - dag - tes swe - we Of styg, ook daar is God;
2. Die swa - wel - tjies be - hoed Hy, Be - kleed met gras die dal;
3. Ja, al sy groot - se wer - ke Ver - kon - dig dag en nag
4. Waar trou - e vrien - de - han - de Nie red nie, daar is God;

1. Om - laag en hoog ver - he - we — Ja; o - wer - al is God!
2. Die klein - ste wurm - pie voed Hy, Sorg vir die groot heel - al.
3. Sy goed - heid son - der per - ke, Die groot - heid van sy mag.
4. In dood en dood - se ban - de — Ja, o - wer - al is God!

# 420.—Heil'ge, heerlike Opperwese

*GESANG 21* HERRNHUT, 1740

1. Heil' - ge, heer - li-ke Op-per-we - se Wat die groot heel - al re - geer,
2. U al - leen is al - les waar - dig, Ons is stof en sal ver - gaan;
3. Wie peil Gods ver - or - de - nin - ge, Wie deur-grond sy wy - se Raad,
4. Die - pe wys - heid is u we - ë, Wys-heid son - der ein - de straal

1. Voor u glo - rie buig in vre - se Al u volk eer - bie - dig neer.
2. Tot u diens, Heer, maak ons vaar - dig, Of ons val en of ons staan.
3. Beef nie vir sy straf - ge - din - ge Oor 'n wê - reld so vol kwaad?
4. Ons, o trou - e Va - der, te - ë Uit u da - de al - te - maal.

1. Sit ons hier in droe - we duis - ter, Nog be - hou dié eew - ge lig
2. Word u luis - ter maar be - won - der, Doen dan vry al wat U wil;
3. Sou die skep - sel dan in oor - moed Met sy wy - se Skep - per twis?
4. Is dit suur - heid, is dit soet - heid, In aan - bid - ding swyg ons stil;

1. Al sy glans en al sy luis - ter, Waar - dig skoon - ste lof - ge - dig.
2. Dryf ons bo of gaan ons on - der, In u doen be - rus ons stil.
3. Nee, ons swyg in die - pe dee - moed Stil voor Gods ge - hei - me - nis.
4. Want die we - sen - li - ke Goed - heid Maak dit goed deur dit te wil.

# 421.—O liewe Heer, laat my, 'n kind

P. RITTER

1. o Lie - we Heer, laat my, 'n kind, U noem my
2. U is my Va - der en my Vrind, Maak my 'n
3. Wil, trou - e Va - der, met my gaan Wan - neer ek

1. Va - der, God en Vrind! U's godd' - lik, hei - lig,
2. stil, ge - hoor - saam kind; Laat my met woord en
3. voor die doods - dal staan, En bring my dan die

1. ek on - rein; U eind' - loos groot en ek so klein!
2. daad u Naam Ver - eer soos dit 'n kind be - taam!
3. he - mel in, Waar ek U eens vol - maak be - min!

# 422.—O, hoe heerlik en begeerlik

J. DE LIEFDE



## (e) LIEFDE VIR DIE HERE

# 423.—My hart, ontroer deur mymering

*PSALM 45* P. VAN DEN BURG

(Ook op wysie Ps. 28 of 14 of 53 of 64 of 100 of 104 of 131 of 134 of 140 of 142 of Ges. 79 of 83 of 84)

1. My tong, deur dig-vuur aan - ge - dryf, Is soos 'n pen wat vaar-dig skryf.
2. Is oor u lip - pe uit - ge - stort — U wat deur God ge - se - ën word.
3. Oor-win - nend ry na die ge - veg Vir waar-heid, oot-moed, hoog-ste reg.
4. U py - le sal die vol - ke tref Wat teen die Ko-ning hul ver - hef.

5. U troon hou stand in storm en stryd,
u septer is regverdigheid.
U min geregtigheid, maar haat
die onreg met die onregsdaad.

6. U, Koning van so‿'n ryksgebied,
het God met vreugdesalf oorgiet.
O God, u God, die maak U groot
bo elke vors en troongenoot.

7. U klere‿is mirre‿en alewee,
en balsemgeur sweef met U mee;
uit u ivore-koningshuis
kom wonderskone snaargeruis.

8. Daar's koningsdogters in die ry
van dogters wat U begelei;
die koningin hou by U stand
in fynste goud uit Ofirland.

9. O dogter, wat die bruidsroep hoor,
o skoonste, luister, neig jou oor!
Vergeet jou volk, jou eie vlees,
dat jy die Koningsbruid kan wees.

10. Gee dan die Koning, groot van mag,
op jou en op jou skoonheid ag,
o weier nie: buig voor Hom neer;
Hy is jou Koning en jou Heer.

11. Uit Tirus sal hul nader kom —
ook rykes, met geskenke, om
met skatte van die fynste kuns
te werf die sonskyn van jou guns.

12. Die Koningsdogter is nou gans
verheerlik in haar skoonheidsglans.
En oor haar kleed 'n weerskyn sweef:
dit is met gouddraad ryk deurweef.

13. Veelkleur'ge kleed, daarin word sy
die skone, na haar Vors gelei;
'n stoet van maagde agteraan
wat met haar na die Koning gaan.

14. Hul word met vreugde voortgelei;
en almal, in hul Koning bly,
mag intree — hoogste gunsbewys! —
in koninklike pragpaleis.

15. Wanneer u vaders heen moet gaan,
sal in hul plek u nakroos staan.
U vestig hul met vaste hand
as vorste in die ganse land.

16. Ek sal, o Vors, U eer bewys,
u Naam deur die geslagte prys.
Die volke sal, in U verblyd,
U loof vir ewig en altyd.

# 424.—Van goedertierenheid sal ek vir ewig sing

*PSALM 89* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. Van goe - der - tie - ren - heid sal ek vir e - wig sing,
2. Ek het my trou - ver - bond, so het die Heer ge - spreek,
3. Die he - mel loof, o Heer, u won - der - ba - re mag;

1. En aan u trou, o Heer, al - tyd my hul - de bring;
2. Met Da - wid op - ge - rig, en sal dit nooit ver - breek.
3. Die eng' - le prys u trou en waar - heid dag en nag.

1. Want soos 'n tem - pel wat op vas - te grond ver - rys het,
2. Uit vry - e guns sal dit My nim - mer - meer be - rou nie,
3. Want in die he - mel is daar nie - mand U ge - lyk nie;

1. So rys die eew - ge guns wat U aan ons be - wys het;
2. Niks die ver - vul - ling van my eed aan hom weer - hou nie:
3. Geen se - raf wat voor U die vleu - el nie moet stryk nie.

1. En soos die he - mel - boog nooit uit sy stand sal wyk nie,
2. Jou na - ge - slag, o vors, be - ves - tig Ek vir e - wig,
3. U 's gro - te - liks ge - dug en eind' - loos in ver - mo - ë,

1. So se - ker sal u trou nooit wan - kel of be - swyk nie.
2. Jou ryks - troon bou Ek op, van kind tot kind ge - ste - wig.
3. U on - ver - breek - b're trou om - ring U voor hul o - ë.

4. U tem die woeste see, dit luister na u wil;
hoe hoog die storm mag gaan, U wink en dit is stil!
Ook Rahab is verslaan; net waar u arm geswaai het,
lê vyande verstrooi, soos kaf wat weggewaai het.
Die aarde‿en hemel, Heer, die volheid wat daarin is,
is uwe, daar U self hul oorsprong en begin is.

5. Die noorde 't U geskep, die suide daarmee saam;
hier jubel Tabor, daar juig Hermon in u Naam.
U het 'n arm met mag: u hand het groot vermoë,
u regterhand is hoog, u troon bly onbewoë:
geregtigheid, die skraag u troon aan alle kante,
en guns en waarheid is u troue troongesante.

6. Hoe salig is die volk wat luister na u woord,
hul wandel in die lig wat van U afstraal, voort.
Hul sal hul in u diens, waaraan hul toegewy is,
die ganse dag verheug, omdat hul in U bly is;
hul prys u grote krag wat alle krag oortref het,
en u geregtigheid wat hul weer opgehef het.

7. U tog, U is hul roem, hul sieraad en hul prag,
wat hul beklee met sterkte‿en onverwinb're mag.
Uit vrye guns alleen, uit eewge mededoë,
hef ons die hoof omhoog, weer sterk deur Gods vermoë.
Want God is ons 'n skild, die weerkrag van ons lewe
en onse Koning is deur Isr'els God gegewe.

8. U het voorheen, o Heer, u goddelike lig
laat uitstraal voor ons heen in sienersvergesig;
U 't van 'n saak gemeld in donker nog verlore:
My hulp verleen Ek aan 'n held deur My verkore,
aan Dawid, aan my kneg, met kosb're salf oorgote,
wat Ek verhoog het uit sy stam- en ryksgenote.

9. My hand sal hom bewaak, bestendig dag en nag;
my arm sal hom in nood versterk met moed en krag.
Val hom die vyand aan, dit sal hul nie geluk nie;
die man van onreg sal hom nooit kan onderdruk nie;
wie hom beangstig, of dit ooit teen hom wil wáe,
dié sal my hand besoek met strafgerig en plae.

10. My goedertierenheid, hom altyd trou naby,
sal in die donker nag sy helder leid-ster bly.
My Naam sal vir hom wees 'n altyd sterke toring,
en in my krag swaai hy die hooggehewe horing.
Ek sal sy hand laat heers oor lande wydgeleë,
sy regterhand laat rus op stroomgebied en seë.

11. Hy sal dit uitroep: Heer, U is my Vader trou,
my God, my Rots van heil waar ek alleen op bou.
Hy is vir My 'n seun tot hoogste rang gebore,
wat Ek tot koning van die konings het verkore.
Vir hom bly my verbond vir altyd vas en stewig,
my goedertierenheid bewys Ek hom vir ewig.

12. Ek sal sy nageslag en troon nooit laat vergaan,
sy heerskappy laat duur solank die hemel staan.
Maar wil sy kinders nie my wette onderhou nie,
bly hul aan my bevel en regte nie getrou nie,
maar dwaal hul verder af in hul onheil'ge weë —
dan kom my tugtiging op sondaarspad hul teë.

13. Dan sal Ek oor hul kwaad my strenge roede hef;
my hand sal nie verskoon, maar streng hul boosheid tref.
Nogtans sal Ek van hom my goedheid nimmer wend nie,
nòg wankel in my trou, of ooit my waarheid skend nie.
Ek wil nie afgaan van my heilige verbond nie,
nòg ooit herroep die woord wat uitgaan uit my mond nie.

14. 'k Het by my heiligheid aan Dawid trou gesweer,
beloftewoord wat Ek bevestig altyd weer;
sy nageslag en troon sal voor My wees onendig,
net soos die son se lig so glansryk en bestendig;
net soos die maan so vas. En bo die hemelboë
staan die Getuie, in getrouheid onbewoë.

15. En nou? — U het verstoot, U het in toorn verag
hom wat gesalf was, in sy late nageslag!
Het U u kneg vergeet, dink U aan u verbond nie?
Lê nie sy koningskroon ontheilig teen die grond nie?
U gooi sy mure om en breek sy vestingwalle;
al wie verbygaan, roof en spot na welgevalle.

16. Sy teëstander, Heer, het U bo hom verhef,
sy vyand bly gemaak, sy swaard kan nie meer tref;
sy heldehart is weg, geen krag meer in sy hand nie,
sy glanse het verbleek, sy troon hou nie meer stand nie;
sy jeug het U verkort deur smaad wat hom oordek het.
Hoe lank nog?... Heer, hoe brand die vlam wat U gewek het!

17. Gedenk, o Heer, hoe swak ek is: hoe kort van duur,
hoe nietig my bestaan, die dood wink ieder uur.
Wie leef daar wat die dood nie eenmaal sal aanskou nie?
Geeneen wat teen die mag sy lewe kan behou nie.
Skenk ons u guns, o Heer; help ons in donker stonde
na u beloftenis, aan Dawids huis verbonde.

18. Gedenk, o Heer, die smaad waarmee hul ons oorstort,
hoedat ons siel deur volk op volk gepynig word.
Gedenk hoe skande^en skimp die voetstap begelei het
van hom wat U gesalf, as vors Uself gewy het.
Nogtans, o Heer, u trou die volg U in u gange —
geloofd sy dus u Naam, en „Amen" sê my sange!

# 425.—Uit dieptes, gans verlore

*PSALM 130 (1)* — P. K. DE VILLIERS

1. Uit diep-tes, gans ver-lo-re, Van red-ding ver van-daan,
2. As U, o Heer, die son-de Na reg wou ga-de-slaan,
3. Soos een wat op die mu-re, As wag-ter uit-ge-stel,
4. Hoop, Is-r'el, in jou klag-te; Ver-trou, o volk, wat treur;

1. Waar hoop se laas-te spo-re In wan-hoop my ver-gaan;
2. Wie sou een enk'-le ston-de Voor U, o Heer, be-staan?
3. Ge-du-rig-deur die u-re Met sy ge-dag-te tel—
4. Sy guns ver-duur die nag-te, Sy heil breek eind'-lik deur.

1. Uit diep van don-ker nag-te Roep ek, o He-re, hoor,
2. Maar nee, daar is ver-ge-wing Al-tyd by U ge-wees;
3. Só wag my siel, en ster-ker, Ge-du-rig op die Heer,
4. Dan skyn 'n soe-te vre-de: Gans Is-ra-el word vry

1. En laat my jam-mer-klag-te Tog op-klim in u oor!
2. Daar-om word U met be-wing Reg kin-der-lik ge-vrees.
3. Tot Hy, die Lig-be-wer-ker, Die nag in daag-raad keer.
4. Van on-ge-reg-tig-he-de. Heer, doen ook so aan my!

# 426.—Uit dieptes, gans verlore

*PSALM 130 (2)*

1. Uit diep-tes, gans ver-lo-re, Van red-ding ver van-daan,
2. As U, o Heer, die son-de Na reg wou ga-de-slaan,
3. Soos een wat op die mu-re, As wag-ter uit-ge-stel,
4. Hoop, Is-r'el, in jou klag-te; Ver-trou, o volk, wat treur;

1. Waar hoop se laas-te spo-re In wan-hoop my ver-gaan;
2. Wie sou een enk'-le ston-de Voor U, o Heer, be-staan?
3. Ge-du-rig-deur die u-re Met sy ge-dag-te tel—
4. Sy guns ver-duur die nag-te, Sy heil breek eind'-lik deur.

1. Uit diep van don-ker nag-te Roep ek, o He-re, hoor,
2. Maar nee, daar is ver-ge-wing Al-tyd by U ge-wees;
3. Só wag my siel, en ster-ker, Ge-du-rig op die Heer,
4. Danskyn 'n soe-te vre-de: Gans Is-ra-el word vry

1. En laat my jam - mer - klag - te Tog op - klim in u oor!
2. Daar - om word U met be - wing Reg kin - der - lik ge - vrees.
3. Tot Hy, die Lig - be - wer - ker, Die nag in daag - raad keer.
4. Van on - ge - reg - tig - he - de. Heer, doen ook so aan my!

## 426—UIT DIEPTES, GANS VERLORE *(Voortrekkerwysie)*

1. Uit diep - tes, gans ver - lo - re, Van red - ding ver van - daan,
2. As U, o Heer, die son - de Na reg wou ga - de - slaan,
3. Soos een wat op die mu - re, As wag - ter uit - ge - stel,
4. Hoop, Is - r'el, in jou klag - te; Ver - trou, o volk, wat treur;

1. Waar hoop se laas - te spo - re In wan - hoop my ver - gaan;
2. Wie sou een enk' - le ston - de Voor U, o Heer, be - staan?
3. Ge - du - rig - deur die u - re Met sy ge - dag - te tel —
4. Sy guns ver - duur die nag - te, Sy heil breek eind' - lik deur.

# 427.—Uit dieptes van my sonde

*PSALM 130 (3)* F. W. JANNASCH

(Ook op wysie Ps. 128 of 130 of Ges. 26 of 106 of 120)

1. Roep ek in hier - die ston - de Tot U, my God en Heer!
2. Ons god - de - lo - se wan - del, Ag, wie sou dan be - staan?
3. Ek pleit soos an - der ke - re Op sy on - feil - baar woord—
4. Ver - los - sing tot sy e - re Kom ook vir jou op tyd.

1. Wil na my smeek - stem luis - ter, Let op my pyn en smart;
2. Maar nee, daar is ver - ge - wing Al - tyd by U ge - wees:
3. Soos brand - wag deur die nag - te Na rooi - dag - mô - re smag,
4. Hy maak, op hul ge - be - de, Eens al sy kin - ders vry

*mp*

1. Laat in u o - re fluis - ter Die wee - klag van my hart.
2. So word U, Heer, met be - wing, Reg kin - der - lik ge - vrees.
3. So bly ek in my klag - te Op sy ver - los - sing wag.
4. Van on - ge - reg - tig - he - de: o God, doen so met my.



# 428.—Liewe Jesus, sien ons saam

*GESANG 89* J. R. AHLE, 1664

1. Lie - we Je - sus, sien ons saam Hier op u be - vel ver - ga - der,
2. Hei - land, U het aan u Kerk Eens u Heil'- ge Gees ge - ge - we,
3. Maak ons har - te deur u Gees Vir u heil' - ge Woord ont - vank - lik,

1. Waar ons har - te in u Naam Dank - baar tot die Va - der na - der;
2. Wat ge - loof in ons wil werk Deur u Woord ten eew - ge le - we;
3. Dat ons daag - liks on - be - vrees Op u heil bou, diep af - hank - lik,

1. Wees U self nou in ons mid - de By ons dan - ke, by ons bid - de!
2. Laat vir ons nooit iets op aar - de By u heil - leer kom in waar - de!
3. Tot - dat ons ge - loofs - ver - trou - e Een - maal oor - gaan in aan - skou - e.

# 429.—Verlosser, Vriend, o hoop, o lus

*GESANG 49* NEDERLANDS, 1805

1. Ver - los - ser, Vriend, o hoop, o lus Van wie U ken, neem
2. Dit was u lus om mens te wees. U Va - der het op
3. Nou leef Gods Seun in mens - lik' vlees. Hy het ge - sterf, maar

1. aan die lied Wat U 'n swak - ke sterf - ling bied, 'n Son - daar
2. u ge - bed Sy eer ge - hand - haaf, ons ge - red; U liefd' het
3. leef by God, En sterf nie meer, o sa - lig lot! So word ook

1. wat u voe - te kus, 'n Son - daar, 'n ver - los - te, Heer—
2. leed nòg pyn ge - vrees, U het die wil van God be - trag
3. ek be - vry van vrees. Gods Seun, ver - hoog aan gind - se sy,

1. In U geen son - daar meer! O, neem dit aan!
2. Tot heil van ons ge - slag. Ons is ver - los —
3. Het vir my plek be - rei; Hy is my Vrind;

1. U laat geen bid - der staan; U hoor in he - me - lin - ge
2. Dit het u dood ge - kos! U leef, en eew - ge le - we
3. Hy voer al - om be - wind; Hy self, die He - mel - ko - ning,

1. Ver - los - te ster - we - lin - ge — O, neem dit aan!
2. Word ons te - rug - ge - ge - we — Ons is ver - los!
3. Ver - wag my in sy wo - ning, Hy is my Vrind.

4. Bedreig my leed, ontmoet my smart,
ek vrees geen kwaad, maar kla by Hom;
hoe sondig ook, tog mag ek kom;
hoe ver van hier, Hy ken my hart;
Gods Seun sal nooit die broer vergeet
in al sy aardse leed.
Hy is my hoop,
verseel my met sy doop;
Hy gee my brood en beker,
sy liefde‿is my verseker —
Hy is my hoop.

5. Waar is 'n vreugde, kalmte, heil
sò salig soos dié rein genot!
Dit vloei uit God en keer tot God,
dit het nòg maat, nòg perk, nòg peil;
met Jesus is my salig lot
verborge in my God.
Hy is my lus
ook as my stof eens rus;
o prys Hom, my gesange!
Sy koms is my verlange —
Hy is my lus!



# 430.—Sal 'n kind sy aardse vader

*Gesang 63 (Mel. GESANG 38)*

JOHANN SCHOP *(gewysig)*

1. Sal 'n kind sy aard - se va - der In - nig lief - hê en ver - eer,
2. Wie peil ooit u me - de - do - ë? Nee, dit kan ons nim - mer - meer!
3. Ons mag deur U roem, o Va - der, In ons heer - lik' kin - der - lot!

1. En ons U, o He - mel - va - der, Nie be - min on - ein - dig meer!
2. Eng' - le selfs mis die ver - mo - ë, Elk - een staan ver - stom, o Heer!
3. Ons mag U in Chris - tus na - der As ons Va - der, eew - ge God!

1. Heer, in heer - lik - heid ge - se - te, U so groot in ma - jes - teit,
2. Nog - tans smaak ons die ge - na - de, On - uit - spreek - lik saal - ge goed,
3. Ons, al - tyd weer - span - ne - lin - ge, Ons, be - dor - we van na - tuur

1. Kom ons goed, ons eer en tyd, Al ons den - ke, al ons we te,
2. Waar - mee U ons leed ver - soet. Ons. er - vaar u lief - de - da - de,
3. En oor - tre - ders ie - der uur, Is nog - tans u gun - ste - lin ge.

1. Heel ons le - we, waar of hoe — Kom dit U nie e - wig toe?
2. Hoe U wel - doen aan 'n kind, Dik - wels lief - de - loos ge - sind.
3. Nim - mer kan ons U, o Heer, Vir die guns na waar - de eer.

4. So weerspannig en teenstrewig,
spot ons selfs met u gesag;
u ontferming, so vrygewig,
bied vergewing dag na dag.
So leer ons reeds hier benede:
U is God en niemand meer,
U is waardig al die eer.
Met ons liefde en gebede
wil ons enkel na U heen,
Vader, ja, na U alleen.

5. O dat eens die alvermoë
van u liefde oral blyk;
dat dit alle blinde oë,
elke dowe oor bereik!
Gee dat alle sterwelinge,
gee dat ouderdom en jeug,
alle volke eens verheug
saam juig oor u seëninge,
jubel oor u heerskappy,
saam met ons u diens gewy!

# 431.—'k Het Jesus lief, Hy is my lig en krag

*Gesang 65 (Mel. PSALM 74)* MAÎTRE PIERRE, 1562

1. 'k Het Je - sus lief, Hy is my lig en krag; 'k Sal my tot Hom in
2. 'k Het Je - sus lief, Hy 't aan Gods reg vol - doen; Geen son - de - vloek kan
3. 'k Het Je - sus lief, Hy maak ons har - te rein Deur Woord en Gees, en
4. 'k Het Je - sus lief, Hy lei my langs sy pad, Be - stuur daar - op my

1. angs en droef - heid wen - de, Want Hy al - leen, die Red - der
2. ons nog lan - ger tref nie! Sou ons die hoof nie vro - lik
3. breek die son - de - ban - de Wat Hom tot droef - heid strek en
4. kin - der - li - ke skre - de; Hy sien voor - uit die wank' - ling

5. 'k Het Jesus lief, met 'n verruimde hart
dra ek wat Hy my oplê, sonder klae;
sy doel, sy wil is ook my welbehae;
wat Hom mishaag, is my verdriet, my smart.

6. 'k Het Jesus lief. Hy sal my deur sy raad
gelei tot aan die laaste van my dae;
dan word my siel van alle sonde‿ontslae,
dan dank ek Hom, selfs vir gelede kwaad.

7. 'k Het Jesus lief, die blye dag genaak
wat alles voer tot salige volending;
al tref my ook die graf met ruwe skending —
geen nood, daar Hy, Hy self my stof bewaak.

8. Verlostes, juig, ja, wees in Jesus bly,
waar ons aanbiddend saam voor Hom vergader!
Tree dankbaar wenend tot sy voete nader —
wie, wie verdien ons trane meer as Hy?

# 432.—Twyfel, swyg; swyg, bange sorge!

*Gesang 58 (Mel. GESANG 29)* F. FUNCKE

1. Hoe my skuld my hart laat twy - fel, Vrees vir straf laat my nie wei - fel,
2. Ja, Hy ken my sie - le - won - de, Ken die smart om al my son - de;
3. Selfs nog voor ek was ge - bo - re, Was ek in Hom uit - ver - ko - re;
4. Nee, geen hel kan my ver - vaar nie, Waar God self my vry ver - klaar nie;

1. Want ek weet in son - de - smart, God is meer - der as my hart.
2. Nie my on - ge - loof en waan, My ge - loof — dit sien Hy aan.
3. Eer sy Woord, met mag be - klee, Iets die aan - syn het ge - gee.
4. Nooit kan skuld, hoe groot, ver - doem Waar God my reg - ver - dig noem.

Jesus Christus het gesterwe,
het verrys, verrys vir my,
het die segepraal verwerwe,
ja, verwerwe ook vir my!
By die Vader, hoog en magtig,
is Hy immer my gedagtig,
ja, uit deernis met my lot
tree Hy in vir my by God.

6. Trots die wêreld en sy laster,
trots die hel, hoe fel dit woed,
steun ek op Gods liefde vaster —
God sal my getrou behoed.
Niks wat ek op aarde ly nie,
kan my van Gods iefde skei nie.
Ek sal juig in pyn en vrees,
in my Heer oorwinnaar wees.

7. Ruwe storme breek in woede,
alles om my heen is nag;
tog hou God my in sy hoede —
Hy hou vir my heil die wag.
Moes ek lank sy hulp verbei het,
dit was Liefde wat gelei het:
deur 'n nag, hoe swart, hoe dig,
voer Hy my in eewge lig.

8. Watter lot, òf dood òf lewe,
smaad of eer my hier ooit wag,
Jesus sal my nooit begewe —
is ek swak, by Hom is krag.
Guns van mense, raad van vrinde,
laster van die kwaadgesinde,
hoogte, diepte, vreugde of rou —
niks ontruk my aan Gods trou!

# 433.—Jesus Naam, lieflike woord

1. Je sus Naam, lief - li - ke woord; O, hoe soet, o hoe soet!
2. Je - sus lief - de‿is son - der maat; O, hoe groot, o hoe groot!
3. Je - sus bloed, o dier - baar bloed, Kos - baar bloed, kos - baar bloed —
4. Je - sus rus, o saal ge rus, In sy skoot, in sy skoot;

1. Sko - ner is geen an - der woord, O, hoe soet dié woord!
2. Lief - de wat ons nooit ver - laat, O, hoe won - der - groot!
3. Rei - nig ons on - rein ge - moed, O, die dier - baar bloed!
4. Aan die sko - ne he mel - kus, In sy lief - de - skoot!

*Koor*

Leer ons, Heer, meer en meer, Heer, meer en meer;

Leer ons, Heer, meer en meer, Van u dier - b're Naam.

# 434.—Die dierb're Jesus is naby

J. H. STOCKTON

1. Die dier - b're Je - sus is na - by, Die lief - de - vol - le Je - sus;
2. Ons son - de het Hy aan die kruis Ge - dra, die dier - b're Je - sus!
3. Sy dood het le - we‿en heil be - rei, Skenk dan ge - loof aan Je - sus;
4. Sy Naam ver - los van skuld en smart, Geen naam soos dié van Je - sus;

1. Sy woor - de troos vir jou en my, O, hoor die stem van Je - sus!
2. 'n Plek word in die Va - der - huis, 'n Kroon be - rei deur Je - sus.
3. Ons hart sy aan sy diens ge - wy; Ver - heer - lik, met my, Je - sus.
4. Sy Gees soek wo - ning in ons hart, Ver - trou jou dan aan Je - sus.

*Koor*

Soet - ste klank in se - rafs - lied, Soet - ste Naam in Gods ge - bied,

Soet - ste naam in ons ver - driet, Je - sus, dier - b're Je - sus!

**5. Kom, kinders, almal, groot en klein,**
**bemin die Naam van Jesus!**
**Hy maak ook kinderharte rein,**
**so leef ook ons deur Jesus.**

**6. In gindse huis vol heerlikheid,**
**sien ons die dierb're Jesus;**
**daar prys ons tot in ewigheid**
**sy Naam, die Naam van Jesus.**

# 435.—Liewe Jesus, sag en teer

C. Wesley | *INNOCENTS* | *The Parish Choir, 1850*

1. Lie - we Je - sus, sag en teer, Sien op my, u kind - jie, neer!
2. Graag wil ek by U wees, Heer, Laat geen men - se - vrees my keer;
3. Daal tog in my hart - jie neer, Maak my need - rig, lie - we Heer;

1. Leer my om tot U te bid, Neem my hart - jie in be - sit!
2. In u ko - nink - ryk, so skoon, Wil ook ek ge - luk - kig woon.
3. Maak my hand - jies rein en reg, Lei my voet - jies op u weg!



# 436.—Ek vertrou op U, Heer Jesus

F. R. HAVERGAL — *STEPHANOS* — Sir H. W. BAKER

1. Ek ver - trou op U, Heer Je - sus, Aan wie ek my wy!
2. Ek ver - trou U vir ver - ge - wing, Op U wil ek bou!
3. Ek ver - trou dat U my rei - nig In die pur - per - vloed!
4. Ek ver - trou op U om lei - ding, Lei my daag - liks voort!

1. Ek ver - trou U vir ver - los - sing, Ryk en vry!
2. U ge - na - de is so te - der — Ek ver - trou!
3. Ek ver - trou dat U my hei - lig Deur u bloed!
4. Voed en drenk my, trou - e Hei - land, Uit u Woord!

5. Ek vertrou op U om sterking
   in elk' noodgeval!
   U beloftes staan soos berge
   vas en pal!

6. Ek vertrou U sal, Heer Jesus,
   nimmer my laat val!
   Ek vertrou op U vir ewig,
   gans en al!

# 437.—Jesus min my, salig lot!

A. WARNER | W. B. BRADBURY

1. Je - sus min my, sa - lig lot! Dit leer my die Woord van God;
2. Je - sus min my, ja, ook my Maak sy bloed van son - de vry;
3. Je - sus min my, Hy bly my Op my pel - grims - reis na - by;

1. Al is ek ook swak en blind, Nog - tans noem Hy my sy kind.
2. Si - ons poor - te o - pen Hy, E - wig juig ek aan sy sy!
3. As ek Hom op - reg be - min, Lei Hy my sy he - mel in.

*Koor*

Ja, Je-sus min my! Ja, Je-sus min my! Ja, Je-sus min my! Ek weet dit uit Gods Woord.



# 438.—Hier is ons voor U vergader

# 439.—Ek wil graag wees soos Jesus

1. Ek wil graag wees soos Je - sus, So need - rig en so goed;
2. Ek wens dat ek, soos Je - sus, Die drang ook kan be - sit
3. Ek wil graag wees soos Je - sus, As my 'n vy - and haat;

1. Sy woor - de was so vriend' - lik, Sy stem was al - tyd soet.
2. Om een - saam op die ber - ge Die Va - der te aan - bid.
3. Hy bid vir sy ver - vol - gers, Ver - geld hul goed vir kwaad.

4. Ek wil graag wees soos Jesus,
vol ywer en vol moed;
steeds aan Hom onderworpe,
sy wil my hoogste goed!

5. Ag! ek is nie soos Jesus,
dit sien elkeen aan my;
o help my, liewe Heiland,
my U geheel te wy!



# 440.—Hier is ek 'n pelgrim

*INFANT PRAISES* F. SILCHER

1. Hier is ek 'n pel - grim, Hier is leed en stryd; Al be - koor die
2. Maar 'n be - ter wê - reld Wag aan gind - se sy; Dáár sal smart nòg

1. wê - reld, Dit is y - del - heid, Dit is y - del - heid.
2. son - de Toe - gang ooit ver - kry, Toe - gang ooit ver - kry.

3. Heiland, red my, leer my
steeds u wil betrag!
Heil'ge Gees, o lei my
voorwaarts dag na dag!

4. Hier sal ek 'n pelgrim
en 'n vreemd'ling bly,
maar ek kom die hemele
altyd naderby.



